


# DIE PAD WAARLANGS ONS GEBRING IS



## VILLIERIA 1947 - 1997



In opdrag van die kerkraad
geskryf en saamgestel deur **ouderling PJ Botha**

Fotos: **Willie Jacobs**

Uitgegee deur die kerkraad

Gedruk deur **Agriprint,** Derdepoortweg 354, Silverton - ☎ (012) 804-3117
Reproduksie: **LARA**, Derdepoortweg 354, Silverton - ☎ (012) 804-4968

## *Voorwoord*

Om vir vyftig jaar as gemeente van die kerk van die Here te mag bestaan, spreek onteenseglik van groot genade. Tenspyte van menslike tekortkominge en swakhede het dit Hom behaag om hier in Villieria Sy kerk te vestig en te onderhou.. Baie dinge het oor die afgelope jare hier afgespeel. Harde werk is deur talle lidmate gelewer waarvan hierdie gedenkalbum die getuienis uitdra, maar bowenal kon die Woord van God hier Sondag vir Sondag verkondig word. Watter groot genade lê nie juis hierin opgesluit nie.

Dit is my en my vrou se voorreg om by die halfeeu-merk van die gemeente Villieria se bestaan, deel te mag wees daarvan en wel as pastoriepaar om saam te mag terugkyk oor die jare heen waarlangs die gemeente gekom het. Jare wat getuig dat God hier teenwoordig was. Die gemeente Villieria lê ons albei baie na aan die hart. Eerstens het ons albei ‘n lang pad in die gemeente kon loop. Vir ons albei was dit die gemeente waar ons kon grootword en in die Christelike geloof opgebou kon word. Vir my persoonlik was die gemeente vir meer as dertig jaar lank ’n geestelike tuiste. Daar is min predikante in die kerk wat by ‘n vyftigjarige feesgeleentheid van ‘n gemeente kan verklaar dat die gemeente waar hy tans predikant is, ook die gemeente is waarbinne hy gebore is, waarin hy grootgeword het en al sy kategetiese onderrig ontvang het, van die begin tot einde. Hier kon ek voor die kansel staan en belydenis van geloof aflê in ds. Japie Smit se tyd. Hier kon ek as jong man diaken word en hier kon ek as jong belydende lidmaat die vreugde ervaar om saam met ander jongmense in die kerk en jeugvereniging te werk in ds. Hennie Botha se tyd. Hier kon ek my teologiese studies voltooi en uiteindelik my proefpreek hou in ds. Lourens Steenkamp se tyd. Hier kon ek en my vrou in die huwelik bevestig word deur die pastorale hulp van daardie tyd, prof. Bart Oberholzer. Hier kon ons die vreugde smaak om ons seun Arnaud ten doop te hou.

Dit moet daarom nie as ‘n wonder beskou word dat die gemeente Villieria vir my en my vrou, persoonlik, soveel beteken nie en dat daar binne die kerkmure, voor en op die kansel van hierdie gemeente soveel in ons lewe afgespeel het. Ook kon my vrou van jongs af aan hier dien en werk, ook belydenis van geloof aflê. Sy was die eerste vroulike diaken in die gemeente en kon op verskeie terreine van jeug en diakonie dienswerk lewer. Vir haar het Villieria dus eweneens geweldige groot betekenis. Die hoogtepunt is dat ons nou saam hier as predikantspaar mag dien.

As ‘n mens hierdie album ter hand neem, rol die geskiedenis voor jou geestesoog verby. Vir baie lidmate is hierdie gemeente ook vir baie jare reeds ‘n geestelike tuiste. Hier het sovele hulle lief en leed gedeel. Vir ander lidmate maak die gemeente se geskiedenis miskien net ‘n klein deeltjie van hulle bestaan uit. Tog kan elke lidmaat wat erns maak met sy geloof in Jesus Christus hom of haar vereenselwig met die manier van uitlewing van geloof wat in hierdie gedenkalbum na vore kom. Daarmee wil ‘n mens nie sê dat hier nie ook menslike swakhede na vore kom nie, maar bloot dat dat God se genade met ons mense groot is. ‘n Mens dink aan al die predikante, kerkraadslede en lidmate wat in hierdie gemeente ‘n rol gespeel het. Terselfdertyd eer ons ook die nagedagtenis van soveel van hulle wat ons vooruitgegaan het na die Vaderhuis, of hulle wat uit die gemeente na ander gemeentes verhuis het. Feit bly staan dat ons aan almal opregte dank wil uitspreek. Die gedagte agter die gedenkalbum is om, by alles, God te dank vir mense wat hy op sy manier ingeskakel het in sy dienswerk. Met woord en beeld word daar in hierdie album uiting daaraan gegee.

My dank gaan uit aan almal wat aan hierdie gedenkalbum meegewerk het, in besonder oudl. PJ Botha wat met uiterste noukeurigheid nie alleen die geskiedenis van die gemeente nagevors het nie, maar ook die wortels van hierdie gemeente verder gaan naspeur het tot in die stamlande. Omdat dit onmoontlik is om mense uit te sonder wil ek graag almal bedank vir u deelname, toewyding en meelewing in die gemeente Villieria. Nie net nou met die voorbereidings vir die vyftigjarige feesvieringe nie, maar ook oor die afgelope jare wat deel van die gemeente kon wees en waar u met u gawes gedien en gewerk het. Die gees van hierdie album word op talle bladsye so weergegee dat ons uit die verlede inspirasie mag put vir die toekoms. Mag die gemeente Villieria dan vir ons almal ‘n baken wees op pad na die ewige toekoms by God.

**Arie en Magda Kuyper**

# INHOUDSOPGAWE

# Deel 1

## *Voorgeskiedenis :*

- ***Die Kerk in Nederland***
- ***Die Kerk in die Kaap Vóór die Groot Trek***
- ***Die Kerk Tydens die Groot Trek***
- ***Die Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek***

# Die Kerk in Nederland

## Eerste Christelike Gemeente

In hierdie jaar van ons Heer eenduisend negehonderd sewe en negentig, herdenk die Hervormde gemeente van Villieria sy vyftigste bestaansjaar. Dit is 'n betreklike lang tyd gemeet aan die lewensduur van 'n mens, maar 'n korte tree op die pad van die Kerk waartoe ons behoort. Die Christelike geloof, en inderwaarheid die Christelike Kerk se bestaan kan terug gevoer word na die tyd kort na Christus se hemelvaart toe Paulus en die ander apostels begin het om Christene in groepe (gemeentes) byeen te bring. Van 'n georganiseerde "Kerk" in daardie tyd sou ons seker darem nie kan praat nie - dié sou eers baie later gestalte vind. Die pad van die Kerk het nietemin sy oorsprong by die koms van Jesus Christus na die aarde. Tot vandag toe erken ons Hom dan ook as Hoof en Heer van die Kerk waartoe óns behoort. Sedert daardie tyd het verskeie Kerke onder Christene ontstaan, elk met sy eie standpunte en gebruike. Hiervan is die Rooms-Katolieke Kerk, sover dit getalle betref, seker vandag nog die grootste.

Maar die "Nederduitsch Hervormd": waarvandaan? Die *Nederduitsch* dui op Nederland, meer spesifiek die vroeëre neder-Duitssprekende gebied. Daar, in Friesland, in die jaar 690 na Christus, het 'n Engelse sendeling, ene Willibrord, met sendingwerk in die Christelike geloof onder die Hollanders begin. Dit was sendingwerk vir die Roomse Kerk en Willibrord het later 'n biskop geword. Daar, in die dorpie Utrecht, is nietemin die eerste Christelike kerkie in Nederland opgerig en daarmee saam 'n klooster. 'n Mylpaal kan ons dit noem; net 'n mylpaal op die pad waarlangs ons gebring is. Daar sou nog etlike mylpale wees en ons gaan vlugtig by sommige daarvan stilstaan.



*Standbeeld van aartsbiskop Willibrord (658 - 739 NC) in die stad Utrecht, Nederland. In die jaar 690 is hy en 12 mede-sendelinge vanaf Engeland gestuur om die Friese in Nederland te kersten.*

## Protestantse Geloof

Die Protestantse geloof het sy ontstaan eers bykans duisend jaar na Willibrord, in die *sestiende* eeu gehad. Dit is interessant om te weet dat 'n Nederlander, Desiderius Erasmus, onder die eerstes was wat die misstande in die Roomse Kerk begin uitwys en kritiseer het. Sy werke het nogal 'n noemenswaardige invloed op die kerkhervorming gehad wat later onder die werklike hervormers soos Martin Luther, Hulrych Zwingley, Johannes Calvyn en andere plaasgevind het.

Die Protestantse geloof het in Nederland betreklik vinnig posgevat en versprei, maar nie sonder offers nie! Soos die vroeë Christene, het baie van die vroeë Protestantse gelowiges ook met hul lewe vir hul geloof betaal. Die eerste Protestantse (Calvinistiese) predikant wat in Nederland opgetree het, ds. Pierre Brully, is in die jaar 1544 gevang en *het op die brandstapel gesterf.* Baie Nederlanders en ander Protestante het op dieselfde wyse, maar ook op ander maniere, hul lewens vir hul geloof afgelê. In werklikheid was daar nie 'n verskil in die wyse waarop die vroeë Christene deur die heidense Romeinse heersers vervolg is en die wyse waarop die Protestante in die sestiende en sewentiende eeue deur die Rooms-Katolieke heersers behandel is nie. In albei gevalle was hulle egter bereid om ter wille van hul geloof vervolg, gemartel, verbrand en onthoof te word. Soos die vroeë Christene moes die vroeë Protestante ook in die grootste geheimhouding optree en in die donkerte van die nag van plek tot plek beweeg in pogings om van gevangeneming te ontkom - meesal nie vir lank nie.

Ten spyte van hierdie wrede behandeling, en te midde daarvan, het die getal Protestante in die Wes-Europese lande nogtans merkwaardig en betreklik vinnig toegeneem soos wat die dwaalleer van die Roomse Kerk deur geleerdes van die tyd aan die lig gebring is. Terselfdertyd is die leerstellings van die Protestantse geloof, in toenemende mate, in druk laat verskyn en kon dit makliker en op groter skaal versprei word. Dit is moontlik gemaak deur die boekdrukkuns wat, alhoewel dit self nog maar in die kinderskoenestadium was, reeds dwarsoor Europa goed gevestig en op dreef was.

Die eerste geloofsbelydenis in Nederlands, gebaseer op die Franse weergawe daarvan en deur Guido de Bruy opgestel, is deur die Sinode wat in 1566 in Antwerpen byeen was, as Belydenis van die Nederlandse Protestantse Kerk aanvaar. In 1619



Die groot hervormer Martin Luther 1483 - 1546

is die diensformuliere, wat ons vandag nog gebruik, deur die Sinode wat in Dordrecht byeen was opgestel. Hierdie Sinode het ook die historiese opdrag gegee dat 'n nuwe vertaling van die Bybel daargestel moes word. 'n Sestal vertalers is óp die plek aangewys om die Bybel uit die oorspronklike Hebreeus en Grieks te vertaal. Hierdie Bybel het eers ongeveer agtien jaar later, in 1637, in finale vorm verskyn. Dit het as die "State-Vertaling" en later kortweg as die *Statebybel* bekend gestaan omdat die koste vir die vertaling daarvan deur die destydse Nederlandse owerheid, wat as die "Staten-Generaal" bekend gestaan het, gedra is. **Hierdie Bybel is ook deur die Kerk in Suid-Afrika gebruik totdat dit in 1933 deur die eerste Afrikaanse vertaling vervang is.**



*Die Switserse kerkhervormer Huldrych Zwingley (1484 - 1531) na 'n tekening uit 1545 / 1546.*



*Johannes Calvyn (1509 - 1564).
Hy was een van die grootste kerkhervormers en 'n grootmeester ten opsigte van die ordening van die Kerk na die eise van die Woord van God.*

Soos wat die *Nederduitsch* in die Kerk se naam aandui wáár dit vandaan kom, so dui die *Hervormd* aan dat die Kerk gedurende die sestiende en sewentiende eeue **her-vorm** is, met ander woorde gesuiwer is van die Roomse dwaalleer. Dit is dus nie 'n **nuwe** kerk nie maar 'n voortsetting van die ou Christelike Kerk, nou slegs na die eise van die Heilige Skrif *her-vorm* met suiwer Bybelse inhoud en geloof.

Die "Nederduitsch Hervormde Kerk" het dus sy naam te danke aan die kerkhervorming en die aanvaarding van die Protestantse Geloof in Nederland in die sestiende eeu van ons jaartelling. Die naam is deur Jan van Riebeeck na die Kaap gebring en daarvandaan deur die Voortrekkers die binneland in.




*Dekblad van die Nederlandse "Statebybel" wat in 1637 in Nederlands verskyn het en uit Hebreeus en Grieks vertaal is. Dit is vir ál die jare, tot in 1933, ook algemeen in Suid-Afrika gebruik. Let op die woorde "Eendracht Maekt Macht" wat later deur die Zuid-Afrikaansche Republiek as leuse aanvaar is en steeds op die embleem van die Hervormde Kerk*



DE LUISTER
DER
HERVORMDE
KERKE,
UITBLINKENDE IN HET KORT BEGRIP
DER H: GODTGELEERTHEIT
VAN DEN
HEIDELBERGSCHEN
CATECHISMUS,
MET DESZELFS VRAGEN
EN ANTWOORDEN,
IN DIGTMAAT GESTELT
DOOR
CHRISTIAAN KLAARBOUT.



TE AMSTELDAM,
By REINIER en JOSUA OTTENS, Kaart- en Boekverkopers, op den Nieuwendyk, in de Waereldkaart. 1725.

Tweede druk verskeen in 1742

*Die Heidelbergse Kategismus wat in 1725 deur Christiaan Klaarbout* ***in rym*** *uitgegee is. In die sewentiende en agtiende eeue is daar in Nederland baie klem gelê op Kategismus-prediking en die jeug moes die Kategismus van buite leer. Klaarbout wou dit klaarblyklik vir hulle makliker maak deur dit in rym op te stel.*

# Die Kerk in die Kaap vóór die Groot Trek

**Vroeë Kaapse Kerk**

Met die koms van Jan van Riebeeck en sy groepie "tuiniers" na die Kaap in 1652, is 'n nuwe loot van die Christendom, die Protestantse geloof en die Hervormde Kerk aan die Suidpunt van Afrika geplant. Die eerste vaste predikant aan die Kaap, en dus ook in Suid-Afrika, was ds. Johan van Arckel wat in Augustus 1665 hier aangekom het. Hy is ook die persoon wat die Kerk in die Kaap op geordende grondslag geplaas het deur gemeentes te stig, kerkrade saam te stel en eredienste op gereelde en vaste tye te reël. Die eerste kerkgeboutjie aan die Kaap is nietemin eers in 1704 in gebruik geneem, nadat die hoeksteen reeds op 28 Desember 1700 gelê is. In 1750, dus bykans 100 jaar na die aankoms van die eerste Blankes, was daar nog net 5 gemeentes aan die Kaap gestig, te wete Kaapstad, Stellenbosch, Drakenstein (Paarl), Zwartland (Malmesbury) en Roodezand (Tulbach). In 1688 / 89 het die ongeveer 200 Franse Hugenote in die Kaap aangekom en dit het 'n belangrike invloed gehad op die Protestantse Kerk en die aantal lidmate in die Kaap.



*Die "Grootte Kerk" in Kaapstad is in 1704 in gebruik geneem. Die gebou is aan die begin van die vorige eeu afgebreek sodat net die toring oorgebly het. Hierna is dit herbou.*

Op 8 April 1752 is die eerste eeufees van kerkstigting aan die Kaap met 'n erediens herdenk. Heel paslik was die prediker by die geleentheid die eerste Suid-Afrikaansgebore persoon wat hom as predikant bekwaam het. Hy was ds. Petrus van der Spuy wat aan die Kaap gebore is maar sy opleiding in Nederland ontvang het.



*Ds. Petrus van der Spuy.*
*Hy is die eerste Suid-Afrikaansgeborene wat predikant geword het.*

As gevolg van die Napoleontiese oorloë in Europa gedurende die agtiende eeu is die bestaande orde in Nederland ook omver gewerp en moes die Nederlands-Oos-Indiese Kompanjie ontbind. Die Kaap is toe in September 1795 aan Engelse bestuur oorgegee maar dit is weer agt jaar later aan die Bataafse Republiek, soos die Nederlandse Owerheid toe bekend was, terug gehandig. JA de Mist is as die eerste Kommissaris-Generaal aan die Kaap aangestel ná die terughandiging daarvan aan Nederland in 1803. De Mist het op 1 Maart 1803 in Kaapstad aangekom en moes nie net in die staatsadministrasie nie, maar ook op kerklike en onderwys-gebied voorsiening maak vir die veranderde omstandighede. Die Kerk is in daardie dae, en nog lank daarna, deur die owerheid versorg en bestuur.



DANK-ALTAAR,
GODE TER EERE OPGERICHT;
OF
EENE PLEGTIGE
REDENVOERING,
TER GELEGENTHEID
Van 's Ed. Comp. Hondert Jaarige Possessie
des GOUVERNEMENTS van
CABO DE GOEDE HOOP,
In eene Verklaaring, en Toepassing van
Ps. CXLVII. vers 12, 13, en 14.
*Uitgesprooken den 8. April des Jaars 1752.*
DOOR
PETRUS VAN DER SPUY,
*Bedienaar des H. Euangeliums aan*
CABO DE GOEDE HOOP.

*Te UTRECHT,*
By GYSB. TIEME VAN PADDENBURG,
EN
ABRAHAM VAN PADDENBURG,
Boekverkopers, 1753.

*Die preek wat ds. Van der Spuy tydens die eeufeesviering van Kaap de Goede Hoop gehou het is later in druk uitgegee.*

So is die predikante in daardie tyd byvoorbeeld uit die staatskas betaal en was daar nie so iets soos 'n "traktement" vir die predikant wat deur lidmate bygedra is soos wat ons dit vandag ken nie. In 1804 het De Mist 'n "kerkorde" uitgevaardig met die doel om orde op kerklike gebied te bring. Alle kerke is hierin

eenders behandel maar ten opsigte van ”het Hervormd Kerckgenoodschap, by verre het talrykste en ten platten landen in deze Volksplanting het enigste zynde .......” is daar voorsiening gemaak dat daar elke tweede jaar ‘n Algemene Kerkvergadering gehou kon word, wat ‘n groter mate van selfstandigheid aan die Hervormde Kerk aan die Kaap verleen het. **Dit is interessant dat die Nederduitsch Hervormde Kerk tot vandag toe nog die naam “Algemene Kerkvergadering” vir sy hoogste kerklike liggaam gebruik wat sy oorsprong in artikel 46 van die sogenaamde kerkorde van JA de Mist gehad het.**



*JA de Mist (1749 - 1823)*
*Kommissaris-Generaal tydens die tweede besetting van die Kaap deur Nederland (1803 tot 1806).*

## Kaapse Kerk Onder Engelse Bestuur

Die tweede termyn van Nederlandse bewind aan die Kaap was maar van korte duur. In Maart 1806 het generaal Janssens, na ‘n paar halfhartige skermutselings, die Kaap weer aan ‘n Engelse taakmag oorhandig. Die Engelse bewind, veral onder Lord Charles Somerset wat van 1814 tot 1826 as goewerneur aan die Kaap regeer het, het baie goed gebruik gemaak van die reëling dat predikante deur die owerheid aangestel en versorg is. Die Hollandse predikante is deur hom met Skotse Presbiteriaanse predikante vervang: “........ *men whose mother tongue was English and whose affection for Great Brittain was hereditary and strong”*. Hierdie Skotse predikante het ‘n groot bydrae gelewer om die Engelse taal, kultuur én *teologiese opvattings* in die Hollands-georiënteerde kerklike lewe in die Kaap in te dra.



DE

EVANGELISCHE

GEZANGEN

OM NEVENS

HET BOEK DER PSALMEN

BY DEN

OPENBAREN GODSDIENST

IN DE

*NEDERDUITSCHE HERVORMDE*

GEMEENTEN

GEBRUIKT TE WORDEN;

OP UITDRUKKELYKEN LAST VAN

ALLE DE SYNODEN

DER

VOORNOEMDE GEMEENTEN

BYEEN VERZAMELD EN IN ORDER GEBRAGT IN DE JAREN

1803, 1804, EN 1805.

*GEDRUKT TE LONDEN*

BY HAMBLIN EN SEYFANG,

GARLICK HILL, THAMES STREET.

1813.

*Die Gesange is in 1807 amptelik in Nederland ingevoer en in eredienste gesing. Weens die Napoleontiese oorloë kon die eerste uitgawe Suid-Afrika nie bereik nie. Dit is toe in 1813 in Groot Britanje herdruk en uitgegee “onder opzicht van J Werninck, Predikant by de Nederd. Hervormde Gemeenten in London”. Hierdie uitgawe het Suid-Afrika laat in 1813 bereik en is in Januarie 1814 vir die eerste keer in die Kerk gesing.*

Dit is algemene kennis dat die verengelsing van die Kaap, waaronder ook die Kerk, onder die hoofoorsake was dat groot getalle Blanke inwoners die gebied sedert 1836 begin verlaat het. Hiermee saam het die optrede van sommige Engelse sendelinge groot ergernis onder veral die grensbewoners veroorsaak. Hierdie landsverhuising was die begin van die Groot Trek wat so goed in Suid-Afrika bekend is.

Die Kerk in die Kaap, toe reeds stewig onder Engelse (Skotse) invloed, het die trek na die binneland nie net met al die invloed waaroor kerklike leiers beskik het teengestaan nie, maar ook in die sterkste taal en optrede veroordeel. In sommige gemeentes is geweier om kindertjies van Trekkers of voornemende Trekkers te doop, in sommige gevalle is dié wat reeds weggetrek het "sydelings" onder sensuur geplaas. Een van die ingevoerde Skotse predikante, dr Williamson Robbertson, het in 1836 die trek na die binne land as "a foolish idea" bestempel en later op vermetele wyse die moord op Piet Retief en die Voortrekkers in Natal as bewys aangevoer *dat God die Groot Trek sou afkeur.*



*Ds. Andrew Murray (Snr) een van die Skotse predikante aan die Kaap. Hy was voorsitter van die Sinode in 1837 toe die Groot Trek in die sterkste terme deur die Kaapse Kerk veroordeel is.*



*Die Engelse sendelinge drr. John Philip en James Read het in 1835 'n afvaardiging na London in Engeland gelei om die Kaapse Koloniste daarvan aan te kla dat hulle alle Swart mense op wrede wyse onderdruk en mishandel. Heel links op die foto staan 'n Hottentot-afgevaardigde, Jan Tsadu (met uitgestrekte arm). Langs hom sit nog 'n Afgevaardigde uit Hottentot-geledere, Andries Stoffels. Agter Stoffels staan dr. John Philip. Heel regs sit dr. James Read en aan sy regterkant staan sy seun by 'n swart vrou, James Read jnr.*

# Die Kerk tydens die Groot Trek

## Sendeling as Predikant

Toe die Kaapse koloniste die Kaap gedurende 1836 in groot getalle begin verlaat het was die Skotse invloed in die Kerk reeds so sterk dat geen predikant die Trekkers die binneland in wou vergesel nie. Van hulle kant af het die Trekkers nietemin alles in hul vermoë gedoen om die band met die Kerk te behou. Daar is deurentyd met die kerklike owerhede en individuele predikante in verbinding getree. Sommige van die briewe, wat deur Trekkerleiers aan kerklike instansies geskryf is, weerspieël onbetwisbaar die Trekkers se begeerte om die bande met die Kerk te behou. Van die Kerk se kant af is egter net veroordeling van hul optrede ontvang en geen bystand in enige vorm nie. Alhoewel dit by sommige leiers 'n wrang smaak gelaat het, is daar nooit



*Ds. Erasmus Smit. Hy was 'n sendeling en omdat geen ander predikant die Trekkers wou vergesel nie is hý deur Piet Retief as predikant aangestel. Hy moes homsélf egter as predikant bevestig omdat daar nie 'n ander predikant beskikbaar was om dit te doen nie.*

opgehou met pleit om bystand nie. Die Trekkerleiers was verantwoordelike persone en het besef dat aandag aan kerklike sake nie afgeskeep of nagelaat kan word nie. Hulle het dus deurlopend aandag daaraan gegee en toegesien dat alles moontlik gedoen word om, naas gemeenskapsake, ook kerklike sake so ordelik moontlik onder die trekkende groepe te hou.

Die eerste kerkraad onder die Voortrekkers is in Februarie 1837 te Thaba 'n Nchu verkies. By die Trek van Piet Retief was daar 'n gewese sendeling, Erasmus Smit, en, uit hoofde van sy amp as verkose Goewerneur van die Trekkers, het Piet Retief hom as predikant aangestel. Erasmus Smit moes homsélf egter op 21 Mei 1837 as predikant bevestig omdat daar geen ander predikant was om dit waar te neem nie.

Dit was die begin daarvan om die kerklike organisasie onder die Voortrekkers op selfstandige voet, afsonderlik van die Kaapse Kerk, te plaas. Volgens die gebruik van die tyd, en soos wat hulle daaraan gewoond was, is kerklike sake deur die owerheidsinstansies behartig. Dit is grootliks daáraan te danke dat kerklike sake onder die Voortrekker-gemeenskappe tot 'n groot mate ordelik gehou is en nie in wanorde verval het nie. In Natal het hulle die Amerikaanse sendeling, Daniël Lindley, aangetref en hom, met sy toestemming, nadat hy van die nood onder die Trekkers verneem het, ook as predikant aangestel. Erasmus Smit was reeds betreklik bejaard en boonop sieklik en kon, as gevolg van sy toestand, nie aan die eise wat daar aan hom gestel is voldoen nie. Dit het meegebring dat Daniël Lindley in die veertigerjare feitlik man alleen die hele gebied waaroor die Trekkers toe reeds versprei was, dit wil sê Natal, die Oranje-Vrystaat en Transvaal, moes bedien.



*Ds. Daniël Lindley (1801 - 1880), nog 'n sendeling wat as predikant onder die Voortrekkers aangestel is. Hy het die hele Voortrekker-gemeenskap in Natal, Oranje-Vrystaat en Transvaal bedien. Hy het net vir vyf jaar as predikant onder die Voortrekkers gewerk.*

In die vroeë jare van die Groot Trek het die Trekkers op verskeie plekke in die binneland nedersettings gestig of gemeenskappies gevestig. 'n Regeringstelsel is wel met verloop van tyd ingestel wat egter maar op betreklik losse voet gefunksioneer het. Daar was nietemin 'n Volksraad met Pietermaritzburg as setel en 'n "Adjunkt Raad" in die Overvaalgebied. Van gemeentegrense was daar in ds. Lindley se tyd nie sprake nie en hy moes maar van plek tot plek reis om eredienste te hou, Nagmaal te bedien, kindertjies te doop, belydenis van geloof af te neem en paartjies in die huwelik te bevestig. Gelukkig is daar ook onder die Trekkers huwelikskommissarisse aangestel wat laasgenoemde funksie kon vervul maar, wanneer dit moontlik was, is daar tog verkies om deur 'n predikant in die huwelik bevestig te word.

In 1846 het ds. Lindley as predikant bedank om weer sendingwerk onder die Zoeloes te gaan doen. Vóór daardie tyd is daar egter reeds pogings aangewend om predikante vanuit Holland te kry. Natal is egter in 1842 deur Engeland geannekseer en ds. Van der Ham, wat van Holland af op pad was om onder die Voortrekkers te kom werk, is nie toegeaat om in Durban aan wal te stap nie. Die hele binnelandse gebied, veral die Oranje-Vrystaat en Transvaal, is dus na ds. Lindley se bedanking sonder predikant gelaat. In Natal is kerklike sake onverwyld ná die anneksasie van die gebied weer onder beheer van die Kaapse Kerk geplaas.



*Die geloftekerk wat na die Slag van Bloedrivier deur die Voortrekkers in Pietermaritzburg gebou is. Teen 1842 was daar reeds vyf gemeentes onder die Voortrekkers naamlik Pietermaritzburg, Port Natal (Durban) en Weenen in Natal, Winburg in die Vrystaat en Potchefstroom in Transvaal.*



TRAP DER JEUGD.

UITGEGEEVEN

DOOR DE

MAATSCHAPPIJ:

TOT NUT VAN 'T ALGEMEEN.

Te LEIJDEN,
Bij D. DU MORTIER EN ZOON,
en
Te DEVENTER,
Bij JAN HENDRIK DE LANGE,
MDCCXCI.

*Titelblad van die boekie "Trap der Jeugd. Baie Voortrekkerkinders kon beswaarlik lees maar om belydenis van geloof af te lê moes hulle die antwoorde op die vrae in hierdie boekie uit die hoof ken.*

Baie Trekkers het egter die gebied weer verlaat om na die Oranje-Vrystaat, maar veral na Transvaal toe te trek. Gelukkig was daar steeds hoogsbekwame leiers onder die Voortrekker-gemeenskap wat ook op geestelike gebied die leiding geneem het.

In 1848 is die Oranje-Vrystaat óók deur Engeland geannekseer en die kerklike sake daar onder beheer van die Kaapse Kerk geplaas. Kaapse predikante is onmiddellik ná die anneksasie van die twee gebiede, Natal en die Oranje-Vrystaat, daarheen gestuur. Intussen het van die Kaapse predikante ook sporadiese besoeke aan Trekker-gemeenskappe in die gebied ten noorde van die Vaalrivier begin bring. Omdat hierdie gebied egter nog nie onder Engelse beheer gestaan het nie, wou nie een van die Kaapse predikante hul permanent daar gaan vestig nie, alhoewel daar talle beroepe op hulle uitgebring is.

# Die Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek

**Die Naam van die Kerk**

Omdat die Groot Trek reeds in 1836 begin het, het die Trekkers die naam van die Kerk soos dit toe nog in die Kaap bekend was saam met hulle die binneland ingedra. Dit was die naam Nederduitsch Hervormd. In die Kaap is hierdie naam in 1842 verander na Nederduitsch Gereformeerd, maar toe was die meeste Trekkers reeds daar weg. Hulle het dus die naam Nederduitsch Hervormd behou. Met dat die kerklike organisasie in Natal en die Oranje-Vrystaat, na die anneksasie van hierdie twee gebiede deur Engeland, weer onder beheer van die Kaapse Kerk geplaas is, is die naam Nederduitsch Gereformeerd ook mettertyd dáár aanvaar. Die gebiede noord van die Vaalrivier het egter hul onafhanklikheid behou en daarom is die naam Nederduitsch Hervormd in hierdie streke gevestig en meesal as naam vir die kerk gebruik. Die naam Nederduitsch Gereformeerd was egter nie vreemd nie en dit was destyds nie ongewoon om die twee name naas mekaar te gebruik nie. Baie kerklike stukke uit daardie dae dra dan ook die opskrif "Nederduitsch Gereformeerd". Met verloop van tyd is daar egter meer voorkeur verleen aan "Hervormd". Met die opstel van 'n grondwet vir die Zuid-Afrikaansche Republiek is daar op die "Nederduitsch Hervormde Kerk" as Staatskerk besluit en is dié naam ook amptelik aanvaar en in die grondwet ingeskryf. Artikel 20 van die grondwet wat in 1858 aanvaar is lui dan ook soos volg:

> **art. 20. Het volk wil zyne Nederduitsch-Hervormde Godsdienstleer, zooals deze in de jaren 1618 en 1619, door de Synode te Dordrecht is vasgesteld, in hare grondbeginselen blijven behouden en de *Nederduitsch-Hervormde Kerk zal de Kerk van den Staat zijn.*** (My kursifering. PJB)

## Gemeente Potchefstroom

In 1842, nog voordat Natal deur Engeland geannekseer is, het al die Voortrekkers in die binneland 'n gesamentlike Volksraad gehad met sy setel te Pietermaritzburg. Ten noorde van die Vaalrivier het 'n "Adjunkt Raad" gefunksioneer maar dit was ondergeskik aan die Volksraad. Alle sake van algemene belang is dan ook deur die Volksraad behandel en alle wette vir die hele binnelandse gebied is in Pietermaritzburg opgestel en goedgekeur. So is dan ook dáár, op 23 Februarie 1842, deur die Volksraad goedkeuring verleen dat die eerste gemeente ten noorde van die Vaalrivier gestig mag word met Potchefstroom as sentrum. Terselfdertyd is die eerste kerkraadslede vir die gebied ook deur die Volksraad *aangestel.* Hierdie sewe kerkraadslede, vier ouderlinge en drie diakens, is ongeveer 'n maand later, op 26 Maart 1842, deur ds. Lindley te Potchefstroom in hul ampte bevestig.

## Eerste Vaste Predikant

Na die anneksasie van Natal deur Engeland op 1 Julie 1842 het honderde Trekkers daar pad gegee en hul meesal ten noorde van die Vaalrivier gaan vestig. Hier het die getalle verder toegeneem ná die anneksasie van die Oranje-Vrystaat vier jaar later, in 1848. Die getalle in Transvaal het só toegeneem dat daar teen 1852 reeds vier gemeentes gestig kon word. Dit was Potchefstroom (1842), Rustenburg en Lydenburg (1850) en Zoutpansberg (1852). Die manier waarop tewerk gegaan is om 'n gemeente te stig was dat leidende persone op kerklike gebied "memories" aan die Volksraad geskryf het met die aanbeveling dat 'n gemeente met bepaalde grense (gewoonlik bepaalde veldkornetskapgebiede) gestig moet word. Die Volksraad moes dan die versoek goedkeur en die stigting van die gemeente is daarna in die staatskoerant bekend gemaak met vermelding van die veldkornetskappe wat hy die betrokke gemeente ingesluit word.



*Die kerkgebou en kerkplein te Potchefstroom in die vroeë pioniersjare. Potchefstroom was die eerste gemeente wat noord van die Vaalrivier gestig is. Die stigting is deur die Volksraad in Pietermaritzburg goedgekeur en die kerkraadslede is ook deur die Volksraad aangstel.*

Nadat pogings om 'n predikant uit die Kaap te kry keer op keer misluk het en met die verswakking in die verhouding tussen die Voortrekkerleiers en die Kaapse kerklike owerhede, is daar oorgegaan om 'n predikant uit Holland te beroep. Dit was uit die aard van die saak 'n langsame proses maar uiteindelik, in 1852, het ds. Dirk van der Hoff in die Kaap aangekom waar hy gelegitimeer is. Eers sewe maande na sy aankoms in die Kaap kon die gemeente van Potchefstroom hom op 6 Junie 1853 verwelkom. Vanweë die gespanne verhouding wat daar tussen die Hervormers in Transvaal en die Kaapse Kerk op daardie tydstip geheers het, wou die Trekkerleiers nie toelaat dat ds. Van der Hoff deur 'n Kaapse predikant bevestig word nie en is dit deur ouderling FG Wolmarans gedoen. Meer as dertig jaar later sou hierdie prosedure herhaal word toe ds. MJ Goddefroy in die ou sinkkerkie van Witfontein deur ouderling CJ Joubert bevestig moes word nadat al



*Ds. Dirk van der Hoff.*
*Hy was die eerste vaste predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek. Weens verskille met die NG Kerk in die Kaap is hy nie deur 'n ander predikant nie, maar deur ouderling FG Wolmarans bevestig.*

die Hervormde predikante in 1885 met die NG Kerk verenig het om die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk in Transvaal tot stand te bring.

Alhoewel daar by sy aankoms vier gemeentes in die Transvaalse gebied bestaan het, kon dit net sowel een gewees het sover dit ds. Van der Hoff betref, want hy moes alleen die hele gebied bedien. Van alle vervoermiddele wat beskikbaar was is daar gebruik gemaak - ossewaens, perdekarre en te perd. Op 'n stadium moes hy sy pligte met 'n gebreekte been vervul nadat hy van 'n ossewa afgeval het.

NG predikante vanuit die Kaap het wel sporadiese besoeke in Transvaal afgelê maar nog steeds konsekwent geweier om 'n beroep hierheen te aanvaar. Aan die begin van ds. Van der Hoff se ampsaanvaarding in die Zuid-Afrikaansche Republiek was die Kaapse predikante sterk teen hom gekant en het selfs venynige aanvalle op hom persoonlik gedoen. Tydens hul besoeke het hulle die Trekkers teen hom opgemaak, deurentyd die naam Gereformeerd vir die Kerk gebruik en nooit nagelaat om die Hervormde Kerk en sy leidsmanne verdag voor te stel nie. Onder die eenvoudige Voortrekkermense was dit nie 'n moeilike taak nie en dit het nie baie jare geneem voordat daar 'n polarisasie tussen "Hervormers" en "Gereformeerdes" ontstaan het nie. Uiteindelik is daar dan ook, naas Nederduitsch Hervormde gemeentes, Nederduitsch Gereformeerde gemeentes tot stand gebring. Dit het baie bygedra tot die spanning en verdeeldheid wat daar reeds in die gebied oor allerlei ander sake bestaan het. Dit was nie soseer die naamkwessie nie, maar verskille oor leerstellige standpunte, vermeng met die Kaapse voorliefde vir Britse gesag en administrasie, wat wrewel by die Trekkerleiers veroorsaak het.

# Deel 2

## *Pretoria :*

- ***Stigting van die Gemeente Pretoria 1855***
- ***Eerste Predikante***
- ***Kerkvereniging en Witfontein***
- ***Ná Kerkvereniging***
- ***Pretoria na die Driejarige Oorlog***
- ***Gemeente Noordelike Pretoria***

# Stigting van die gemeente Pretoria 1855

**Stigtingsjare**

Met die koms van ds. Van der Hoff in 1853 was Potchefstroom nog die hoofstad van die Zuid-Afrikaansche Republiek en het Pretoria nog nie eens bestaan nie. Die twee plase Elandspoort en Daspoort is darem reeds op daardie stadium deur Kommandant-Generaal MW Pretorius aangekoop van die eienaars, JJ Prinsloo en A van der Walt, met die doel dat 'n dorp later daarop uitgelê moet word. Tydens die 3de Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk, wat op Rustenburg gehou is, het ds. Van der Hoff op 7 Junie 1854 'n paar memories voorgelees waarin gevra is dat op hierdie twee plase van MW Pretorius, 'n afsonderlike kerklike gemeente gestig moet word. Die Algemene Kerkvergadering het die versoek goedgekeur en dit is onverwyld ook aan die Volksraad vir goedkeuring voorgelê. Die Volksraad was gelukkig ook vanaf 7 tot 15 Junie te Rustenburg in sitting en kon dus die versoek van die Algemene Kerkvergadering sonder vertraging goedkeur, alhoewel die twee Lydenburgse Volksraadlede, WH Jacobs en J Bretenbach, daarteen gestem het.

Ds. Van der Hoff het hierna 'n kerkbyeenkoms belê vir 8 en 9 September 1855 op die nuwe standplaas. By hierdie geleentheid is die eerste kerkraadslede in hul amp bevestig. 8 September 1855 kan dus as die stigtingsdatum van die gemeente Pretoria aanvaar word. Die stigting van die *dorp Pretoria* is eers twee maande later, op 16 November 1855, deur die Volksraad goedgekeur. Alhoewel ds. Van der Hoff die nuwe gemeente die naam *Pretoria Philadelphia* gegee het, wat "Pretorius Broederskap" beteken, ter ere van MW Pretorius en sy beroemde vader, generaal Andries Pretorius van Bloedrivier-faam, het die Volksraad die dorp bloot Pretoria genoem. Mettertyd is die naam van die gemeente ook verkort tot *Pretoria*.



*'n Tekening van Pretoria in die jaar 1857. Die gemeente Pretoria Philadelphia is op 8 September 1855 deur ds. Dirk van der Hoff gestig. Die stigting van Pretoria as dorp is twee maande later eers deur die Volksraad goedgekeur.*

'n Paar maande nadat goedkeuring verleen is vir die stigting van die nuwe gemeente, het ouderling NS Smit in 'n rondskrywe aan gemeentelede, gedateer 11 Augustus 1854, begin om fondse in te samel vir die bou van 'n kerk. Daar is egter heelwat later eers daarmee begin. Nadat die Volksraad dit goedgekeur het dat dorpstigting kon plaasvind het MW Pretorius self die plek uitgewys waar die kerkplein aangelê moes word. Die persone wat aangestel is om die kerkplein uit te lê was Lewis Edward Devereux en JH Visagie. Onmiddellik daarna is erwe uitgemeet en die dorp om die kerkplein heen uitgelê. Die kerkplein is deur die owerheid aan die Hervormde gemeente geskenk en dit is ook later in hulle naam getransporteer. Baie jare later sou die Regering dit van die gemeente terugkoop. Die naam Kerkplein bestaan tot vandag toe nog en met 'n bietjie verbeelding kan mens nog die ou kerkie wat daarop gestaan het, met die ossewaens daaromheen uitgespan tydens nagmaaltye, in die geestesoog sien staan. Watter belángrike gebeure in die geskiedenis van Suid-Afrika sou nie later, met die verloop van jare, hier plaasvind nie!

Die bouaannemers van die eerste kerkgebou was dieselfde Devereux, maar hierdie keer was sy vennoot William Skinner, wat later die eerste landdros van Pretoria sou word. Die inwyding van die kerk het plaasgevind oor die naweek van 21, 22 en 23 Februarie 1857. Daar is nie banke in die kerk aangebring nie en kerkgangers moes hul eie stoele saambring na die erediens. As gevolg van die buitengewone groot opkoms by hierdie geleentheid het sommige kerkgangers hulself maar sitgemaak op die kerkbalke. Daar is 114 kinders gedoop en meer as 100 nuwe lidmate bevestig. Meer as 200 ossewaens, asmede perdekarre en persone te perd, was op die kerkplein saamgetrek.

Die gemeentegrense het verskeie veldkornetskappe ingesluit, selfs so ver as Heidelberg (destyds Suikerboschrand genoem) en Waterberg (Nylstroom). Nadat selfstandige gemeentes in 1865 op beide hierdie plekke gestig is, het die gemeente Pretoria nog steeds groot plattelandse gebiede, waaronder Bronkhorstspruit, ingesluit.



*'n Skets van die oorspronklike kerkgeboutjie op Kerkplein. Alhoewel die gemeente eers amptelik op 8 September 1855 gestig is, het oudl. NJ Smit reeds op 11 Augustus 1854 'n rondskrywe "aan de Broeders en Zusters in de over vaalrivier" gerig om fondse vir die bou van 'n kerk in te samel. Uiteindelik is daar in 1856 met die bouwerk begin en die kerkgebou is op 22 Februarie 1857 in gebruik geneem.*



*Die oorspronklike kerkgeboutjie is in 1865 deur Skinner en Devereux vergroot. Eers in 1867 is banke in die kerk geplaas - ook deur Skinner en Devereux gemaak. Hierdie kerkgebou is in 1882 éérs deur 'n storm en daarna deur 'n brand, wat op raaiselagtige wyse ontstaan het, verwoes.*



*'n Nagmaalsgeleentheid in die sewentigerjare op Kerkplein.*
*Die Engelssprekende jeugdiges van Pretoria het nie van die nagmaalsgeleenthede gehou nie want hul krieketveld was op Kerkplein geleë. Om "wraak" te neem op die Nagmaalgangers wat hul krieketveld beset het, het hulle onder andere water uit die leivore oor Kerkplein laat spoel "... making that tented field resemble a lake covered by boats in full sail ......"*

# Eerste Predikante

## Drie Predikante uit Nederland na die ZAR

Pretoria het sy eerste eie predikant in die jaar 1861 ontvang. Dit was ds. AJ Begeman wat uit Holland beroep is en op 27 Januarie 1861 hier bevestig is. 'n Paar maande later, op 21 April van dieselfde jaar kon ds. Van der Hoff die derde Hervormde predikant, ds. GW Smits, ook uit Holland, in Rustenburg bevestig. Hierdie twee predikante is 'n paar jaar later gevolg deur die alombekende ds. NJ van Warmelo wat op 30 Junie 1864 op Schoemansdal in die gemeente Zoutpansberg bevestig is.

Schoemansdal, ongeveer 6 kilometers suid van die huidige Louis Trichardt, was destyds die sentrum van 'n betreklik digbewoonde gebied. Die inwoners het die gebied egter later in groot getalle verlaat weens die vyandige houding van die plaaslike Swart stamme en die gesamentlike uitwerking van malaria en tsetsevlieë in die gebied. Schoemansdal het uiteindelik tot niet gegaan en is vandag net 'n interessante plek vir navorsing.

## Ongelukkigheid met ds. Begeman

Vir die gemeente Pretoria was die tydperk vanaf 1866 tot na afloop van die driejarige oorlog nie 'n baie gelukkige tydperk in hulle bestaan nie en het hulle met velerlei probleme te doene gehad. Die eerste predikant, ds. AJ Begeman, se



*Ds. AJ Begeman. Hy het nie goed klaargekom met die inwoners en owerheid van die ZAR nie.*

gedrag en optrede was van so 'n aard dat hy daardeur aanstoot gegee het, nie net aan gemeentelede nie maar ook aan die owerheid. Hy moes homself by meer as een geleentheid voor die Algemene Kerkvergadering verdedig en is by geleentheid selfs geskors vanweë uitsprake wat hy oor die Heilige Skrif gemaak het. Dit was veral die plattelandse lidmate van die gemeente wat erg gesteurd gevoel het oor die predikant se optrede. Die oostelike plattelandse wyke, met Rhenosterpoort en Witfontein as sentrums, het daarop aangedring om as afsonderlike gemeente van Pretoria af te stig. Die kerklike organisasie van daardie tyd het so 'n afstigting egter nie toegelaat nie omdat die gebied deel was van dieselfde distrik as Pretoria. Later is die reëling so getref dat die Witfonteiners, soos hierdie wyke reeds bekend gestaan het, as 'n konsulentsgemeente van Pretoria kon bestaan. Dit het 'n groot mate van selfstandigheid aan hulle verleen; nie só dat hulle 'n eie predikant kon beroep nie maar tog 'n eie konsulent kon hê. So het die naam Konsulentsgemeente van Pretoria dan ook mettertyd ontstaan. As konsulent vir die wyke is ds. GW Smits van Rustenburg aangewys. Daar is twee kerkgeboue opgerig: een op die plaas Witfontein van ouderling MJ Prinsloo en 'n tweede op die plaas Rietfontein in die wyk Rhenosterpoort.



*Die kerkgebou op Schoemansdal naby die huidige Louis Trichardt. Dit was sekerlik een van die mooiste en doelmatigste kerkies in daardie jare. Die gemeente Zoutpansberg is reeds in die jaar 1852 gestig maar die eerste predikant, ds. NJ van Warmelo is eers in 1864 daar bevestig. Die kerk het 'n orrel gehad wat destyds 'n seldsaamheid was.*



*Die Pastorie van ds. Van Warmelo op Schoemansdal. In die jare voor en na 1860 was Schoemansdal 'n vooruitstrewende dorp waar florerende handelsbetrekkinge met die Portugese in Mosambiek bestaan het. In 1867 is die dorp, insluitende die kerk en pastorie, deur die omliggende Swart stamme tot op die grond afgebrand. Dit is nooit weer herbou nie.*



*Ds. GW Smits, predikant van Rustenburg. Hy is in 1869 as eerste konsulent aangewys van Witfontein, die plattelandse gedeelte van die Pretoria-gemeente wat nie met ds. Begeman kon klaarkom nie en as selfstandige gemeente wou voortgaan. Omdat hulle egter deel was van die distrik Pretoria kon hulle nie afstig nie maar was tog tevrede om as die "Konsulentsgemeente van Pretoria" bekend te staan met 'n eie konsulent.*

Na sy skorsing deur die Algemene Kerkvergadering in 1872 het ds. Begeman besluit om met emeritaat uit te tree. Dit het natuurlik die deur oopgelaat vir die konsulentsgemeente om weer met Pretoria saam te smelt, maar die Witfonteiners wou eers seker maak van wie beroep sou word. Vir vier jaar is daar die een na die ander poging aangewend om weer 'n eie predikant vir Pretoria te kry en uiteindelik is die jong proponent HS Bosman, wat aan die Kweekskool te Stellenbosch afgestudeer het, beroep. Vir die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek was dit miskien nie so 'n gelukkige keuse nie. Deur ds. Bosman, goeie pastor wat hy ookal was, het die Kaapse Kerk nou vir die eerste keer die geleentheid gekry om sterk invloed in die binnekringe van die Hervormde Kerk uit te oefen. Ds. Bosman is op 15 Julie 1876 deur ds. Van der Hoff georden en bevestig. By dié geleentheid was twee van sy vriende en mede Kweekskoolstudente, ds. JC de Vries en ds. DP Ackerman ook teenwoordig en met die plegtighede behulpsaam.

Kort na ds. Bosman se bevestiging in Pretoria is Sir Theophilus Shepstone as spesiale Kommissaris van Engeland in Pretoria aangestel en op 12 April van dieselfde jaar het hy die Zuid-Afrikaansche Republiek vir Engeland geannekseer. Hy is op 19 Mei 1877 as Administrateur van Transvaal ingesweer. Hierdie seremonie is, tot wrewel van meeste Hervormers, in die kerkgebou van die Hervormde gemeente op Kerkplein gehou en ds. Bosman het self die diens, boonop nog in Engels ook, gehou. Sir John Kotze, wat by dieselfde geleentheid as hoofregter ingesweer is, vertel daarvan:

> *"The Rev. Mr Bosman, minister of the church, began the proceedings by mounting the pulpit and offering up a suitable and fervent prayer."*

Na die afneem van die eed, so skryf hoofregter Kotze, "........ *the Rev. Mr Bosman, pronounced the benediction"*. (Uitspreek van die seën. PJB)

Die optrede van ds. Bosman by hierdie geleentheid het veral die plattelandse lidmate van sy gemeente erg ontstel. 'n Mens moet egter verstaan dat ds. Bosman op daardie stadium nog maar betreklik nuut in Pretoria was en dat 'n baie groot deel van die inwoners van Pretoria ook nie só teen die anneksasie van Transvaal gekant was as wat algemeen aanvaar word nie. Regter Kotze skryf immers verder oor die inhuldiging van Shepstone:

# Kerk-vereniging en Witfontein

## Kerkvereniging

Vier jaar lank het die Transvalers onder Engelse bestuur gestaan. In hierdie tyd het die besef geleidelik tot hulle deurgedring dat hul dilemma grootliks aan hul eie optrede toegeskryf kan word en dat die gees van onverskilligheid en verlamming wat onder hulle geheers het teweeg gebring is deur interne twis en tweedrag. Geleidelik het daar samewerking onder die leiers begin kom wat uitgeloop het op die groot volksbyeenkoms te Paardekraal en die Eerste Vryheidsoorlog. Die gees van samewerking en eendragtigheid is grootliks versterk deur die herwinning van hul vryheid in 1881. Dit het ook deurgewerk op kerklike gebied. Baie onder hulle het begin vra waarom daar drie Kerke naasmekaar in die ZAR moet wees. Dié gees van versoening onder die mense is veral deur NG predikante aangegryp om eensgesindheid ook op kerklike gebied te bevorder. Dit het uiteindelik gelei tot samesprekings om die twee Kerke, die Nederduitsch Hervormde Kerk en die Nederduitsch Gereformeerde Kerk, in Transvaal te verenig. Ongelukkig het die Hervormde predikante in hierdie onderhandelings hulle nie laat lei deur die gevoel onder die meerderheid van hulle lidmate nie. Die gevolg was, toe onderhandelings uiteindelik afgehandel is en kerkvereniging 'n voldonge feit geword het, dat duisende Hervormde lidmate daaroor ontevrede was en gevoel het dat hulle teen hulle sin in die vereniging ingeneem is.

Die naam wat aan die nuwe Kerk, wat deur die vereniging tot stand gekom het, gegee is was die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk. Meesal is daar egter maar van die Verenigde Kerk gepraat.

Al die Hervormde predikante van die tyd, behalwe ds. Smits, predikant van Rustenburg en konsulent van die

*"Sir Theophilus, followed by his staff, then left.* (Dws. na die seremonie in die kerk afgehandel was. PJB)
*He was loudly cheered as he came outside, the band playing God save the Queen."*

Die Witfonteiners was in elk geval op daardie stadium lankal reeds moeg van die Kaapse predikante se gesindheid en wou gevolglik ook niks met ds. Bosman te doene gehad het nie vanweë sy verbintenis met die Kaapse Kerk.



*Ds. Hermanus Stephanus Bosman, tweede predikant van Pretoria. Hy is op 18 November 1875 gelegitimeer nadat hy aan die Stellenbosse Kweekskool afgestudeer het. Hy is op 22 November 1875 deur die kerkraad van Pretoria beroep en op 15 Julie 1876 deur ds. Dirk van der Hoff bevestig.*



*Die inswering van Sir Theophilus Shepstone op 19 Mei 1877 as Administrateur van die Zuid-Afrikaansche Republiek nadat Engeland dit op 12 April geannekseer het. Die plegtigheid het in die Hervormde Kerk plaasgevind en die diens is deur ds. Bosman in Engels gehou. Die verwyt word dikwels gemaak dat ds. Bosman die kerkgebou sonder die toestemming van die kerkraad laat gebruik het. Daar bestaan egter bewys daarvoor dat minstens een ouderling, L Erasmus, sy toestemming verleen het dat die plegtigheid in die kerk kon plaasvind.*

Konsulentsgemeente van Pretoria, is in die Verenigde Kerk opgeneem en het hulle daarmee vereenselwig. Die enigste geméénte wat buite die vereniging gebly het was die Konsulentsgemeente van Pretoria, die sogenaamde Witfonteinse gemeente. Gedurende die voorafgaande onderhandelings oor kerkvereniging het afgevaardigdes van hierdie gemeente sterk standpunt daartéén ingeneem en nadat die vereniging plaasgevind het, het hulle hul daarvan gedistansiëer. Die kerkrade van die twee wyke, Witfontein en Rhenosterpoort, het gesamentlik hieroor besluit en hul besluit om nie te verenig nie, maar as gemeente van die Hervormde Kerk te bly voortbestaan, is in skrif gestel en aan die Volksraad én die kerklike owerhede van die nuwe Kerk deurgestuur. Die slotparagraaf van



*Die kerkgeboutjie wat die Konsultentsgemeente van Pretoria vir hulle self opgerig het op die plaas van MJ Prinsloo. Die honderdjarige voortbestaan van die Hervormde Kerk is in 1986 op heel gepaste wyse hier herdenk. Die gemeente Villieria het deel gehad aan die klipstapeling wat die dag daar plaasgevind het.*



*Die kerkgeboutjie op die plaas Rietfontein waar die wyk Rhenosterpoort van die Konsulentsgemeente van Pretoria hul kerkdienste gehou het. Hier het generaal Frans Joubert (Frans Held) en sy broer, oudl. CJ Joubert, die leiding geneem terwyl dit Kmdt. Salmon Prinsloo en sy broer, oudl. MJ Prinsloo was wat in die wyk Witfontein die leiding geneem het.*

die besluite, wat op die kerkraadsvergadering van 23 April 1885 geneem is, lui dan ook soos volg:

> **5. Uit kracht van bovengenoemden besluiten, houd deze gemeente op te bestaan als eene Consulentsgemeente van het district Pretoria, doch beschouwt zich van nu af aan te zijn: De Nederduitsch Hervormde Gemeente der Zuid-Afrikaansche Republiek, District Pretoria.**

Hierdie belangrike besluit, wat daarop neergekom het dat die Hervormde Kerk in Suid-Afrika sou voortbestaan, is deur die volgende persone onderteken:

| | |
|---|---|
| **GW Smits** | *Predikant en voorsitter* |
| **MJ Prinsloo** | *Ouderling* |
| **CJ Joubert** | *Ouderling* |
| **PJ Muller** | *Ouderling* |
| **NM Viljoen** | *Ouderling* |
| **AJ de Lange** | *Diaken* |
| **JJ Prinsloo** | *Diaken* |
| **JJ Botha** | *Diaken* |

En so het die Hervormde Kerk in Suid-Afrika sy voortbestaan te danke aan die optrede van 'n enkele gemeente, die kerkraad en die bystand van 'n predikant wat reeds met emeritaat uitgetree het, ds. G.W. Smits. Ten spyte van krankheid en siekte, wat hom deurgaans pyn en ongemak laat verduur het, het hy nie sy Kerk en gemeente in die steek gelaat nie. By terugskouing op hierdie belangrike gebeure in ons Kerk se geskiedenis kom mens egter weer, bo alles, diep onder die indruk daarvan dat "Sy weë nie ons weë is nie" en dat "die mens wik maar God beskik".


**Ds GW Smits**


**MJ Prinsloo**
*Ouderling*


**CJ Joubert**
*Ouderling*


**PJ Muller**
*Ouderling*


**NM Viljoen**
*Ouderling*


**AJ de Lange**
*Diaken*


**JJ Prinsloo**
*Diaken*


**JJ Botha**
*Diaken*

*Die predikant en sewe kerkraadslede van die Konsulentsgemeente van Pretoria wat in 1886 die brief onderteken het waarin die Algemene Kerkvergadering van die nuutgestigte Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk verwittig is dat die gemeente nie met die kerkvereniging saamgaan nie, maar as "De Nederduitsch Hervormde Gemeente der Zuid-Afrikaansche Republiek, District Pretoria" sal voortbestaan.*

# Ná Kerk-vereniging

### Lidmate keer terug na die Hervormde Kerk

Dat die predikante van die Hervormde Kerk destyds die standpunt en gevoelens van hul lidmate verkeerd gelees en vertolk het, blyk daaruit dat binne enkele jare meer as die helfte van die voormalige lidmate weer teruggekeer het tot die Hervormde Kerk. Veral nadat die howe uitspraak gegee het dat die eiendomme van voormalige Hervormde gemeentes nie sondermeer aan die Verenigde Kerk oorgedra mag word nie, en dus die eiendom van die Hervormde Kerk moes bly, het baie Hervormde gemeentes weer naas Witfontein herrys. Die verskille oor eiendomsreg het wel 'n hele paar jare geneem om opgeklaar te word, maar die toestand in die Kerk het geleidelik weer na normaal terug gekeer voordat die Driejarige Oorlog op 11 Oktober 1899, uitgebreek het.

### Gemeente Pretoria ná die Kerkvereniging

Baie van die voormalige lidmate van die Hervormde gemeente Pretoria het ná die kerkvereniging by Witfontein ingeskakel. Van die leidende figure, waaronder ouderling ADW Wolmarans, het vir 'n kort tydjie saam met die vereniging gegaan maar spoedig besef dat wat gebeur het in werklikheid daarop neerkom dat die Hervormde Kerk deur die NG Kerk "ingesluk" is. Hulle het hulle hierna begin beywer vir die behoud van die gemeentelike eiendomme en die samesnoering van lidmate wat nie met die vereniging wou saamgaan nie. Dit kan ook vermeld word dat ADW Wolmarans 'n man van aansien was met uitgebreide invloed. Hy was vir 'n hele aantal jare lid van die Volksraad van die ZA Republiek, vanaf 1907 lid van die Hoërhuis van die Transvaalse Regering en na 1910, met Uniewording, lid van die Senaat. Hy was van 1884 af tot 1888 diaken in die Hervormde

gemeente van Pretoria en van 1891 af tot 1922 ouderling. Deur sý toedoen is verhinder dat die eiendomme van die Hervormde gemeente Pretoria op Maandag 2 Junie 1890 na die Verenigde Kerk oorgedra is. Hierna het hy, as lid van wat genoem is die Prokurasie-Kommissie, hom daarvoor beywer, en ook daarin geslaag, dat eiendom van die Hervormde Kerk regoor Transvaal nie na die Verenigde Kerk oorgedra sou word nie.

Op 24 Januarie 1891 is 'n vergadering van manslidmate van die gemeente Pretoria, wat weer die voormalige gemeente wou laat herleef, onder voorsitterskap van ds CW du Toit van Potchefstroom te Derdepoort byeen geroep. Dieselfde aand is 'n kerkraad verkies wat die saak van die gemeente verder kon bevorder. Ten spyte daarvan dat die hooggeregshof op 5 Augustus 1890 uitspraak gegee het dat die eiendom van die Hervormde gemeente van Pretoria nie aan die Verenigde Kerk oorgedra kon word sonder die toestemming van die Hervormde Kerk nie, het die Verenigde Kerk, onder leiding van ds. Bosman, nie opgehou om aanspraak daarop te maak nie. Die twee gemeentes het dus voortgegaan om daaroor te onderhandel. Tot 'n verdere hofsaak daaroor het dit egter nie gekom nie, alhoewel dit baie duidelik uit hofuitsprake elders geblyk het dat die Verenigde Kerk nie aanspraak op eiendomme van vorige Hervormde gemeentes kon maak nie. Terwyl onderhandelinge nog aan die gang was het die Regering Kerkplein *van die Hervormde gemeente* gekoop vir die bedrag van £50 000. Deur onderhandeling is £37 500 hiervan aan die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde (Verenigde) Kerk uitbetaal en £12 500 aan die Hervormde gemeente. Die Verenigde gemeente het op hulle beurt 'n blok van vier erwe aan die Hervormde gemeente oorgedra. Hierdie erwe is later verruil vir die erwe op die hoek van Kerk- en Du Toitstraat waar die Hervormde kerkgebou vandag nog staan.



*Ouderling ADW Wolmarans van die gemeente Pretoria. Hy het aanvanklik saam met die vereniging gegaan maar na 'n jaar of twee na die Hervormde Kerk terug gekeer. Dit kan in 'n groot mate aan sý optrede toegeskryf word dat die Hervormde Kerk baie van sy voormalige eiendomme behou het.*

**Koms van ds. Goddefroy na Witfontein**

Na die kerkvereniging in 1885, toe dit bekend geword het dat Witfontein besluit het om as Hervormde gemeente te bly voortbestaan, het baie voormalige Hervormers hulle tot hierdie gemeente gewend vir 'n kerklike tuiste. Die kerkraad het dan ook onmiddellik daartoe oorgegaan om 'n eie predikant te bekom want al die voormalige predikante van die Hervormde Kerk, behalwe ds. Smits, het saam in die vereniging van die twee Kerke gegaan. Ds. Smits was egter sieklik en reeds met emeritaat. Hy kon dus nie as predikant deur die gemeente beroep word nie.

Witfontein het hulle dus weer tot die "Moederkerk in Holland" gewend. Ook nie tevergeefs nie want ds. Marius Joseph Goddefroy het die beroep aanvaar wat deur die kombinasie van Witfontein, Middelburg en Standerton op hom uitgebring is. Dit het nietemin bykans drie jaar geneem alvorens hy op 30 September 1887 te Witfontein deur ouderling CJ Joubert bevestig kon word.

Soos met ds. Van der Hoff die geval was in 1853, was ds. Goddefroy nou ook weer die enigste vaste predikant van die Hervormde Kerk in Transvaal. Afgesien van die drie gekombineerde gemeentes wat hom beroep het, en waarin hy as vaste leraar moes dien, het hy ook opgetree in dertien ander gemeentes met sewentien standplase wat met verloop van die tyd weer tot stand gekom het. Hierbenewens moes hy die leiding neem om die Hervormde Kerk weer as 'n kerklike gemeenskap te organiseer en kerklike bedrywighede weer op dreef te kry. Dit alles moes hy behartig terwyl daar die een aanval na die ander op hom en die Hervormde Kerk geloods is van die kant van predikante van die Verenigde Kerk.



*Ds. MJ Goddefroy wat deur Witfontein uit Nederland beroep is en in 1887 alhier deur oudl. CJ Joubert bevestig is. Hy het benewens die kombinasie Witfontein, Middelburg en Standerton ook 13 ander gemeentes weer help opbou.*



*Ds. CW du Toit van Potchefstroom wat in 1890 met sy hele kerkraad uit die Verenigde Kerk bedank het en na die Hervormde Kerk terug gekeer het.*

In 1890 het ds. CW du Toit en die hele kerkraad van Potchefstroom die Verenigde Kerk verlaat en hulle weer by die Hervormde Kerk aangesluit. Hierna het dit nie net met ds. Goddefroy nie, maar ook met die Hervormde Kerk in die geheel begin beter gaan. Die Algemene Kerkvergadering kon weer byeengeroep word en Kerklike sake behoorlik georden word.

# Pretoria na die Driejarige Oorlog

## Pretoria en Witfontien weer saam

Die Driejarige Oorlog het die Boerevolk nie net op materiële gebied geruïneer nie maar ook op kerklike gebied totaal ontwrig. Gemeentes was gedisorganiseer, eiendomme verwaarloos en die meeste lidmate tot ver onder die broodlyn verarm. Tog is daar, onder die seënende en genadige Hand van Bo, weer begin met die heropbou van die Kerk. Ds. Goddefroy self is gedurende die oorlog as krygsgevangene na Indië gestuur en het met sy terugkoms gevind dat baie van sy eertydse lidmate omgekom het en dat andere net eenvoudig verlore geraak het deurdat hulle oral heen getrek het om 'n bestaan te probeer maak. Hy het dus 'n moeilike taak op hande gehad net om sy eie drie gemeentes weer op die been te bring. Teen 1903 kon Middelburg en Standerton op hul eie voortgaan en kon die kombinasie tussen hierdie gemeentes en Witfontein opgehef word. Dit het die weg gebaan vir Witfontein en Pretoria om weer saam te werk en die twee gemeentes het dan ook, vir die eerste keer in bykans veertig jaar, weer saamgesmelt met ds. Goddefroy as predikant.

Na die samesmelting van die twee gemeentes is ouderling ADW Wolmarans met 'n blanko beroepsbrief na Holland gestuur om 'n tweede predikant vir die gemeente te beroep. Ten spyte van probleme wat deur ander persone vir hom veroorsaak is, het hy tog daarin geslaag om die dienste van niemand minder nie as prof. dr. PJ Muller te bekom. Dr. Muller het dan ook spoedig daarna in Suid-Afrika aangekom en is as predikant van die gemeente Pretoria bevestig. Hy het die gemeente vanaf 1904 tot 1909 bedien. Saam het hy en ds. Goddefroy daarin geslaag om die gemeente weer op 'n gesonde finansiële en georganiseerde grondslag te plaas. Dieselfde jaar waarin dr. Muller in die gemeente bevestig is, is daar ook begin

## HERBEGRAFNIS VAN PRES. PAUL KRUGER IN 1904



*Kerkplein tydens President Kruger se herbegrafnis in 1904. Die kerkgebou op die foto is opgerig nadat dit in die vorige eeu, in 1882, deur 'n storm en brand vernietig is. By die neem van bostaande foto was die toring reeds afgebreek. Kort hierna is die hele gebou gesloop. Die nuwe Hervormde kerkgebou van die gemeente is dieselfde jaar (1904) op die hoek van Kerk- en Du Toitstraat opgerig en vroeg in 1905 ingewy.*

met die oprig van die pragtige kerkgebou op die hoek van Kerk- en Du Toitstrate. Hiervan is die hoeksteen op 18 Julie 1904 deur niemand minder nie as genl. Louis Botha self gelê. Die inwyding van die kerkgebou het op 24 Februarie 1905 plaasgevind.

Ds. Goddefroy het kort hierna, in 1905, 'n beroep na Middelburg aanvaar en Pretoria het weer 'n tweede predikant beroep. Uit Holland het ds. Ruysch van Dugteren die beroep aanvaar en in 1908 in die gemeente begin met sy bediening. Hy was egter nie baie lank in die gemeente nie voordat hy sy amp weens leerstellige verskille met die Kerk moes neerlê. Intussen is dr. Muller ook in 1909 terug na Holland. Na sy vertrek het die gemeente vir ds. (later dr.) HCM Fourie beroep. Hy het egter sy standplaas op Bronkhorstspruit gehad en met



*Dr. PJ Muller wat van 1904 tot 1909 in die gemeente Pretoria werksaam was. Hy was die soveelste Hollandse predikant wat na Suid-Afrika gekom het om in die Hervormde Kerk te dien. Saam met ds. MJ Goddefroy het hy hard gewerk om Pretoria na die verwoesting van die 3 jarige oorlog weer op te bou.*



*Die kerkgebou van die gemeente Pretoria op die hoek van Kerk- en Du Toitstrate. Die hoeksteen is in 1904 deur genl. Louis Botha gelê en die kerkgebou is vroeg in 1905 voltooi. Die inwydingsdiens is op 24 Februarie 1905 deur dr. PJ Muller waargeneem.*

ds. Ruysch van Dugteren se uittrede was die stadsdeel van die gemeente weer sonder 'n predikant. Ds. Fourie het die gemeente alleen bedien tot in 1913 toe Bronkhorstspruit as selfstandige gemeente van Pretoria afgestig is en hy die beroep daarheen aanvaar het. Dit het Pretoria weer sonder 'n predikant gelaat. Die vakature is gelukkig nie lank daarna nie gevul met die koms van dr. JH Greyvenstein. Na dr. Greyvenstein se aanstelling as professor in die Teologie aan die destydse Universiteitskollege van Transvaal, is ds. (later dr.) HD van Broekhuizen na die gemeente beroep. Dr. Van Broekhuizen het predikant van die gemeente gebly tot in 1925 toe hy as lid van die Volksraad verkies is. Hy is opgevolg deur ds. Simon Vermooten wat 23 jaar lank in die gemeente werksaam was voordat hy 'n

beroep na Pretoria-Noord aanvaar het. In 1930 is 'n tweede predikant ook weer in die gemeente bevestig. Dit was niemand minder nie as die bekende en hoogsgerespekteerde dr. CH Rautenbach, die latere Rektor van die Universiteit van Pretoria.



*Ds. CJL Ruysch van Dugteren.*
*Hy het gedurende sy ampsbediening in Pretoria heelwat beroeringe veroorsaak deur bepaalde leerstellige uitsprake te maak wat van die Kerk se standpunt verskil het.*



*Dr. HD van Broekhuizen, predikant van Pretoria sedert 1917. Hy is tydens die Rebellie van 1914 gevange geneem en in die Fort in Johannesburg aangehou. Hy was later Volksraadlid en Ambassadeur in Nederland.*



*'n Seldsame foto wat uit die Fort in Johannesburg uitgesmokkel is waar Rebelle-gevangenes in 1914 / 1915 aangehou is, onder andere genl. De Wet. In die middel met pyp, staan dr. HCM Fourie ("Bulletjie" deur sy makkers genoem). Links van hom staan dr. HD van Broekhuizen. Albei is deur die regeringsmagte van generaals Botha en Smuts as rebelle gevange geneem.*

# Gemeente Noordelike Pretoria

## Noord-oostelike Gebiede Selfstandig

Die gemeente Pretoria het 'n groot gedeelte van sy plattelandse gebied verloor met die afstigting van Bronkhorstspruit in 1913. Dit het die gemeente egter steeds nie as net 'n stadsgemeente gelaat nie. Baie van die wyke was nog in plattelandse gebiede óm die stadsgedeelte heen geleë. Die gebied ten noord-ooste van die suidelike Magaliesbergreeks het mettertyd as Afdeling B van die gemeente bekend gestaan. Uiteindelik het dit so uitgebrei dat dit op 1 Oktober 1934 as 'n selfstandige gemeente van Pretoria kon afstig. Soos wat meesal gebeur wanneer 'n moedergemeente oor twee predikante beskik wanneer daar afgestig word, is een van hulle, in hierdie geval dr. CH Rautenbach, na die afgestigte gemeente beroep. Dit is interessant dat daar in die Mootgebied, insluitend die gemeente Villieria, tans (1997) nog lidmate is wat destyds aan die gemeente Noordelike Pretoria behoort het toe dit afgestig is, of wat deur dr. Rautenbach gedoop, aangeneem of in die huwelik bevestig is.



*Ds. Simon Vermooten, predikant van Pretoria tydens die afstigting van Noordelike Pretoria.*

Nie minder nie as vyf gemeentes is sedert die totstandkoming van Noordelike Pretoria in 1934 tot op datum daarvan afgestig. Hierdie gemeentes is Noordwestlike Pretoria en Pretoria-Noord, albei in April 1939, Villieria in 1947, Wonderboompoort in 1953 en Wonderboom-Suid in 1970.

Die volgende predikante het in die gemeente Noordelike Pretoria gedien sedert die totstandkoming van die gemeente in 1934: Prof. CH Rautenbach (1934 - 1939), dr. AJG Oosthuizen (1941 - 1964), ds. DB Snyman (1965 - 1970), ds. PG van Staden (1971 - 1978), ds. PA Geyser (1978 - 1980), dr. PJ van Staden (1980 - 1984), ds. PL Steenkamp (1984 - 1988), ds. L Geel (1989 - 1995) en ds. AG Straus sedert 1995.



*Huweliksfoto van Eddie Clark en Maria Seymore. Hulle in in 1945 deur ds. AJG Oosthuizen in die huwelik bevestig in die destydse kerkie op die hoek van 14de Laan en Frederickastraat. Die kerkgebou in Voortrekkersweg is in 1948 in gebruik geneem. Die egpaar Clark is sedert die stigting van Villieria tot op datum lidmate van die gemeente en is nog steeds aktief by gemeentelike aktiwiteite betrokke.*



Bewaar jou pand.

GEMEENTE

Ter Gedagtenis

Ned. Hervormde Kerk van Afrika.

Maria Elizabeth Seymore

*Sertifikaat ter bevestiging van aflegging van geloofsbelydenis uitgereik aan Maria Elizabeth Seymore deur dr. CH Rautenbach op 2 April 1938 in die gemeente Noordelike Pretoria.*

Met die aanstelling van dr. Rautenbach as lektor aan die Universiteit van Pretoria in die jaar 1939, is hy opgevolg deur die ewe bekende ds. AJG Oosthuizen. Ds. Oosthuizen is egter eers in 1941 in die gemeente bevestig. Hy vertel self in sy herinneringe van die tyd toe hy in Noordelike Pretoria bevestig is soos volg:

> *"Toe ek in 1941 die beroep na die gemeente Noordelike Pretoria aangeneem het, het die gemeente gestrek vanaf die Apiesrivier in die Weste tot naby Premiermyn in die Ooste. Die voorstad Villieria, wat in 1947 as 'n selfstandige gemeente gestig is, was in dié dae 'n baie dun bewoonde deel van die Moot. Daar was dan ook maar 62 huisgesinne, wat, tot met die afstigting, 'n ouderlingswyk van Noordelike Pretoria gevorm het."*

Die eerste gebou, wat deur die gemeente as kerk sowel as kerksaal gebruik is, is op die hoek van Frederickastraat en 14de Laan opgerig. Later, in 1948, is 'n moderne kerkgebou in Voortrekkersweg gebou min of meer waar die besigheid Buchels tans geleë is. Hierdie perseel, mét die kerkgebou, is egter in 1971 verkoop en 'n nuwe kerkgebou is gedurende 1972 in 12de Laan opgerig.



*Prof. CH Rautenbach wat as eerste predikant deur Noordelike Pretoria beroep is. Hy het die gemeente vir ongeveer 5 jaar bedien voordat hy in 1939 as deeltydse lektor aan die Universiteit van Pretoria aangestel is. In 1946 is hy as Rektor van die Universiteit aangestel.*



*Ds. AJG Oosthuizen. Hy is in 1941 as die tweede vaste predikant van Noordelike Pretoria bevestig. Hy en sy gade het albei diep spore in die Hervormde Kerk getrap. Hy was vir baie jare voorsitter van die Algemene Kerkvergadering en sý die nasionale voorsitter van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging.*

# Deel 3

## *Villieria 1947 - 1997 :*

- ***Stigting van die Gemeente Villieria***
- ***Beginjare Onder Ds. Van Bergen***
- ***Koms van Ds. JJ Smit***
- ***Afstigting van Pierneef en Oos-Moot***
- ***Ds. HN Botha en Prof. LJS Steenkamp***
- ***Huidige Tydvak:***
    - ***Ds. AC Kuyper***
    - ***Ds. SM van Zyl***
    - ***Ouderlingevergadering***
    - ***Diakenvergadering***
    - ***Susters***
    - ***Kategese***



*Gemeentelede van Villieria verlaat die kerkgebou in 1997 na afloop van 'n erediens*

# Stigting van die gemeente Villieria

## Nagevolge van die Tweede Wêreldoorlog

Toe Villieria in 1947 van die moedergemeente, Noordelike Pretoria, afgestig is, was die tweede wêreldoorlog nog maar pas verby. Die ontwrigtende omstandighede, deur die oorlog veroorsaak, was nog op bykans alle terreine voelbaar. Op materiële gebied het dit nog swaar gegaan en in die gesindheid tussen mense het die spanning, wat geleidelik tydens die oorlogsjare opgebou en in felheid toegeneem het, nog nie tot so 'n mate afgekoel dat die moontlikheid van 'n breekpunt verby was nie. Die oorlog het vir bykans sewe jaar lank gewoed en het diepgaande verskille tussen Suid-Afrikaners ontketen, ook onder Afrikaanssprekendes onderling waaronder lidmate van die Hervormde Kerk. Ernstige botsings het van tyd tot tyd regdeur die land voorgekom, wat soms deur die Regering met geweld onderdruk is en sommige hiervan het soms gevaarlik naby daaraan gekom om ook op die kerklike terrein oor te spoel. Dit spreek boekdele vir die kerklike leiding van daardie tyd dat die kerklike eenheid nie verbrokkel het en onherstelbaar geskaad is nie. Die insig en geduld wat aan die dag gelê is, soos weerspieël in herderlike skrywes en kerkblaaie gedurende daardie tyd, dwing bewondering af en getuig van besondere genade van Bo wat uitgegaan het tot diegene wat aan die spits van die Kerk gestaan het. Dat die Kerk onder sulke omstandighede selfs nog kon groei, en dat nuwe gemeentes tot stand kon kom, is maar net weer 'n bewys daarvan dat wat in Gods raadsplan besluit is, nie deur menslike handelinge en optredes verander word nie maar voortgaan op die bestemde tyd en wyse soos deur Homself bepaal.

Die land was in daardie tyd, 1947, nog in 'n knelgreep van skaarste aan verwerkte materiaal, en beperkende maatreëls is op



*Kerkraad van die gemeente Villieria in 1948 kort na die totstandkoming van die gemeente*

bykans elke terrein ingestel om die fabrieke en industrieë die geleentheid te bied om van oorlogsproduksie weer na vredestydse behoeftes terug te skakel. Gebruiksgoedere was nog uiters skaars en gevolglik duur. Die Mootgebied in Pretoria, waaronder Wonderboom-Suid, Rietfontein, Villieria, Môregloed en Waverley, was wel reeds as dorpsgebiede geproklameer en uitgelê maar die ontwikkeling daarvan is erg vertraag as gevolg van 'n gebrekkige infrastruktuur, boubeperkings, 'n skaarste aan boumateriale en ontoereikende administratiewe vermoëns. Die gebied was wel reeds tot 'n mate bewoon en die tempo waarteen woonerwe deur die gewone publiek aangekoop is, was 'n duidelike aanduiding van die uitbreiding wat in die voorsienbare toekoms in die gebied verwag kon word. Die besluit van die kerkraad van Noordelike Pretoria om op dié tydstip na die ooste af te stig was dus nie net tydig nie maar gewis ook wys.

**Stigtingstydperk**

Alhoewel geen bevestigende syfers verkry kon word nie, is die aanduidings dat die nuwe gemeente afgestig is met 'n doop- en belydende lidmatetal van tussen 200 en 250. Die aantal kerkraadslede wat by afstigting verkies is was elf ouderlinge en nege diakens. Dit is ook nie duidelik uit hoeveel wyke die gemeente bestaan het of wat die presiese grense daarvan was nie. Die westelike grens was waarskynlik 24ste Laan, en nie 18de Laan soos wat dit vandag is nie. In die suide is gebiede soos Rietondale en Riviera, of gedeeltes daarvan, ingesluit en in die ooste was die gebied wat as Eastlynne en Derdepoort bekend gestaan het, ook deel van die gemeente. Die noordergrens was waarskynlik die kruin van die Magaliesberg so ver as Koedoespoort.

Omdat die gemeente nie oor die dienste van 'n eie predikant beskik het nie is dit deur die eerste konsulent, ds. CS van H Steenekamp van Rustenburg, gedurende die eerste ses maande van sy bestaan bedien.

Die eerste ouderlinge wat verkies is was broeders JD Bester, BR Dreyer, LN Eksteen, BC Greyling, AS Koch, JA van der Linde, BC van Nieuwenhuizen, MJS Pieterse, FGJ van Rooyen, PJ van der Schyff en ACJ Fourie. Die diakens was JP Bezuidenhout, J de V de Vaal, WJ Maré, CL van der Merwe, JJ Roets, NJ Strydom, JHL Venter, WJ Viljoen en JJ Fourie. Tydens die eerste gemeente-vergadering na stigting is broeder JH Vorster as ouderling en JG Booysen as diaken bygekies. Ouderling LN Eksteen is as skriba aangewys. Hy het hierdie amp vir ongeveer vier jaar beklee waarna diaken NJ Strydom in sy plek verkies is. Diaken Strydom het vir meer as 14 jaar lank die amp van skriba beklee waartydens hy die notule van beide die kerkraad- en gemeentevergaderings so sorgvuldig en volledig, in 'n netjiese handskrif, bygehou het as wat van enige skriba verwag kan word.



*Diaken Nic Strydom. Hy is tydens die eerste erediens van die gemeente Villieria as diaken bevestig maar het reeds vroeër in die amp gedien in die gemeentes Pretoria en Noordelike Pretoria. In 1949 is hy as koster aangewys en in 1952 as skriba van Villieria. Hy is tans lidmaat van Pierneef.*

# Beginjare onder Ds. van Bergen

**Eerste Gemeentevergadering**

Eredienste en ander gemeentelike samekomste is in 'n klaskamer van die Laerskool Villieria gehou. Weens die lang afstand wat ds. Steenekamp van Rustenburg af na Pretoria moes aflê is daar dikwels van dosente van die Teologiese Fakulteit van die Universiteit of van ander predikers in en om Pretoria gebruik gemaak. Die eerste gemeentevergadering ná die stigting van die gemeente is nietemin onder voorsitterskap van ds. Steenekamp self gehou. Uit die notule van hierdie vergadering blyk dit dat die gemeente die volgende skenkings ontvang het:

*Van die moedergemeente: 'n Erf geleë op die hoek van Ben Swartstraat en 27ste Laan en 'n kontantbedrag van £1 140. (Hierdie bedrag het later geblyk te wees £1 275)*

*Van die familie Strydom:*
*'n Nagmaalstel*

*Van die Sondagskool:*
*'n Doopbak*

*Van ouderling LN Eksteen:*
*Twee kollektemussies*

*Van diaken AW Oosthuizen:*
*Twee kollektemussies*

*Van Ouderling JA van der Merwe:*
*Nagmaalservette*

Die inkomste uit offergawe en deurkollekte vir die drie maande Junie, Julie en Augustus 1947 was £106 en die uitgawes (predikant, ligte en skoonmakers) £7.

Reeds by hierdie eerste vergadering het die kerkraad van die gemeente die opdrag ontvang om, weens die boubeperkings, vroegtydig aansoek te



*Die pastorie te 26ste Laan 304. Dit was die eerste gebou wat vir die gemeente Villieria opgerig is. Dit is in 1950 voltooi en deur ds. W van Bergen en sy gesin betrek. Die tweede projek wat onder die leiding van ds. van Bergen aangepak is was die bou van 'n kerksaal op die erwe wat Villieria van die moedergemeente, Noordelike Pretoria, ontvang het, geleë op die hoek van Ben Swartstraat en 27ste Laan, Villieria.*

doen vir 'n boupermit om 'n kerkgebou op te rig en om die nodige planne daarvoor op te trek. Daar moes ook deur die kerkraad aandag geskenk word aan die beroep van 'n predikant, maar *"......daar moet nie oorhaastig tewerk gegaan word nie"*.

## Eie Predikant

Vir die jaar 1948 is ds. AJ van Staden van die gemeente Marikana as eerste konsulent aangewys. Onder sy leiding is voortgegaan om aandag te skenk aan sake van belang vir die gemeente. Nuwe kerkraadslede is in hul amp bevestig, verskeie opsies ten opsigte van vaste eiendom is oorweeg en daar is veral aandag geskenk aan die moontlikheid om 'n eie predikant vir die gemeente te beroep. Tydens die tweede gemeentevergadering, op 22 Novemer 1947, het die gemeente besluit: *"Dat aan die hoogeerwaarde Kerkraad van hierdie Gemeente opdrag gegee word om so gou dit doenlik is, 'n Herder en Leraar vir hierdie Gemeente te beroep en om voorsiening te maak vir die beroepene, hetsy in die vorm van Losies, Koop of Bou van 'n Pastorie. Bogenoemde voorstel word met algemene stemme aangeneem."*

Dat dit nie juis baie verantwoordelik was van die gemeente om op daardie tydstip so 'n gewigtige besluit te neem nie, blyk daaruit dat hulle net op die volgende vergadering aangepraat moes word oor die swak bydraes wat tot dusver ontvang is. Die totale maandelikse inkomste was maar in die omgewing van £33 en by geleentheid moes gemeentelede versoek word om elkeen tog net 2/6 per maand aan offergawe by te dra. Skynbaar het dit tog beter begin gaan want in Januarie 1949 kon die gemeente 'n motorkar koop vir £526 waarna die totale inkomste die totale uitgawe nog met £330 - 10 - 3 oorskry het.

In die tussentyd het die gemeentelede in die oostelike gebiede (Eastlynne en die plotbewoners) alhoemeer op groter selfstandigheid begin aandring en ook dat 'n kerksaal daar opgerig moet word. 'n Lidmaat, broeder PJ van der Walt, het selfs 'n erf vir dié doel aan die gemeente geskenk. Die kerkraad het nie onverskillig teenoor hierdie versoeke gestaan nie en selfs by die ringsvergadering aanbeveel dat groter selfstandigheid aan Eastlynne verleen moet word sodat hulle hul finansiële sake self kon behartig met die oog op latere afstigting. Behalwe hiérvoor was die kerkraad egter van mening dat die beroep van 'n eie predikant en maatreëls vir sy versorging voorrang moet geniet.

Op 30 Januarie 1949 het die kerkraad dan ook 'n beroep uitgebring op ds. W van Bergen van die gemeente Bethal. Hy het die beroep aanvaar en is op 30 April 1949 deur professor Albert Geyser as die éérste voltydse predikant van die gemeente Villieria bevestig, 'n jaar en tien maande nadat die gemeente tot stand gekom het. Die kerkraad het intussen 'n erf aangekoop in 26ste Laan 304 met die doel om 'n pastorie daarop te bou. Ds. Van Bergen en sy gesin is intussen in 'n huurhuis gehuisves. Eers op 13 Januarie 1950 is 'n tender van £4 972 vir die bou van 'n pastorie deur die kerkraad aanvaar.

**Plegtige Ingebruikneming**

van die

**NUWE KERKSAAL**

van die

**Nederduits Hervormde Gemeente**

**VILLIERIA**

op

**Donderdag, 13, Desember 1951**

om 7 uur nm.

*Voorblad van die program by die ingebruikneming van die Kerksaal op die hoek van Ben Swartstraat en 27ste Laan op 13 Desember 1951. Die erediens by hierdie geleentheid is gehou deur prof. dr. A van Selms. Let op die foutiewe spelling van "Nederduitsch".*

**Eastlynne Selfstandig**

‘n Groot persentasie van die gemeente se lidmate het destyds in die Eastlynne gebied en omliggende plotte gewoon. Vir hierdie lidmate was dit relatief ver om daarvandaan na die Villieriaskool te ry om die eredienste by te woon en bowendien het hulle ‘n eie tak van die sondagskool in Eastlynne gehad. Dit het beteken dat die kinders na Eastlynne geneem moes word na afloop van die erediens in Villieria. Hulle wou dus graag hê dat eredienste ook in Eastlynne gehou moes word om dubbele ritte uit te skakel. Verder was hulle van mening dat hul getalle dit regverdig het dat hulle ‘n afsonderlike gemeente kon vorm.

Na die bevestiging van ds. Van Bergen as predikant van Villieria is daar met groter erns na die oproepe van hierdie lidmate gekyk en is daar besluit dat daar wel afgestig mag word en dat die twee gemeentes dan in kombinasie sou tree, met ds. Van Bergen as predikant van Eastlynne én Villieria. Eastlynne sou die erf ontvang wat deur broeder Van der Walt aan die gemeente geskenk is en ‘n bedrag van £120. Hulle was bereid om self verder na hul eie behoeftes om te sien. Later is die naam van die gemeente verander na Derdepoort. Die datum van afstigting was 24 Augustus 1950.

**Bou van Pastorie en Kerksaal**

Aanvanklik wou die kerkraad van Villieria die oorspronklike erf wat van die moedergemeente, Noordelike Pretoria, ontvang is, verruil vir ‘n ander erf wat geleë was op die hoek van 31ste Laan en Ben Swartstraat. Hierdie plan is egter gou weer laat vaar en die erf op die hoek van 27ste Laan en Ben Swartstraat is behou. Die gedagte om hier ‘n eie kerkgebou op te rig is lewendig gehou maar die eise van die tyd en omstandighede het veroorsaak dat ‘n hele paar jaar sou verloop voordat hierdie begeerte bevredig sou word. Die gemeente het nie oor veel kontant beskik nie en met die koms van ds. Van Bergen moes daar vir eers ‘n pastorie opgerig word. Hiervoor moes daar ‘n lening aangegaan word. Dit was dus ‘n realistiese besluit wat op 19 Oktober 1950 geneem is dat vir eers net ‘n kerksaal gebou sou word. Die kommissie wat aangewys is om hierin die leiding te neem was ds. Van Bergen (voorsitter), J Roeleveld (sekretaris), ouderlinge JC Minnaar en J Hornsveld, diaken NJ Strydom en broeder HJ Kriek. Die tender wat aanvaar is vir die oprigting van die saal het maar £3 060 beloop. Die hoeksteen is op 27 Oktober gelê en só vinnig het die bouwerk gevorder dat die saal reeds op 13 Desember van dieselfde jaar in gebruik geneem kon word. Ouderling J Hornsveld het ‘n preekstoel en drie nagmaalstafels, wat eiehandig deur hom gemaak is, geskenk. Die Sondagskool het honderd stoele geskenk. Vir die gemeente was dit ‘n blye dag en rede tot groot dankbaarheid toe hulle, vir die eerste keer sedert totstandkoming, die erediens op Sondag 16 Desember 1951 in ‘n gebou wat aan hulleself behoort het kon hou.

Vir nege jaar lank is alle dienste in die kerksaal gehou. Eers teen die einde van 1960 het die gemeente oor ’n eie volwaardige kerkgebou beskik waarin die eredienste gehou kon word en die naam van die Here aangeroep kon word. Dit was reeds na die uittrede van ds. van Bergen en tydens die amps-bediening van ds. JJ Smit. Baie van die ouer lidmate van die gemeente onthou egter nog hoe daar “in die saal kerk gehou is.”

# Koms van Ds. JJ Smit

**Ds. van Bergen met Emeritaat**

In Maart 1958 kondig ds. Van Bergen sy uittrede uit die bediening aan nadat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering eervolle ontslag aan hom verleen het. In sy plek is ds. JJ (Japie) Smit van Ermelo beroep. Nadat die gemeente vir ongeveer sewe maande vakant was sedert ds. Van Bergen se uittrede, is ds. en mev. Smit op 17 Januarie 1959 ontvang en is ds. Smit as predikant van die gemeente bevestig.

Na die afstigting van Eastlynne was die lidmatetal van Villieria vir eers klein maar weens die opheffing van boubeperkings het nuwe intrekkers die lidmatetal vinnig laat styg en daarmee saam het die finansiële situasie van die gemeente ook verbeter. Hierbenewens was ds. en mev. Smit twee dinamiese mense wat met groot ywer in die gemeente gewerk het. Die tempo waarmee nuwe intrekkers tot lede van die gemeente toegelaat is het nie ongemerk by ds. Smit verby gegaan nie en hy het die potensiaal van groot uitbreiding in die Mootgebied raakgesien. Dit het hom ook die moontlikheid van latere afstigting laat besef. Sy toekomsbeplanning het dan ook deeglik met hierdie moontlikheid rekening gehou. Hy het die aandag van die kerkraad hierop gevestig wat verseker het dat hierdie moontlikheid altyd in gedagte gehou is. Die eerste geleentheid wat hom in hierdie verband voorgedoen het was toe twee erwe in Collinslaan in die dorpsgebied Môregloed aan die gemeente te koop aangebied is. Albei erwe is deur die kerkraad aangekoop.

**Kerkbou**

Ds. en mev. Smit het die gemeente se behoefte aan 'n eie kerkgebou gedeel en onder hul inspirerende leiding is daar op die gemeentevergadering van 14 Februarie 1959 besluit om daadwerklik



*Ds JJ Smit en sy gesin in 1968.*
*Links staan Adriani. Voor haar sit ds. Smit en langs hom staan hul seun Jaco met Dina-Marie net regs van hom. Heelregs sit mev. Dina Smit. Ds. Smit was vir elf jaar, vanaf 1959 tot 1970, predikant in Villieria.*

tot kerkbou oor te gaan. Op voorstel van 'n *suster* uit die gemeente, suster DJ de Jager, is daar tydens die vergadering besluit om óp die plek 'n kollekte te hou waarmee 'n boufonds in die lewe geroep kan word. Die mooi bedrag van £685 is by die geleentheid ingesamel. Dit het die totale bedrag, wat die gemeente op daardie tydstip tot sy beskikking gehad het, nietemin maar net op bietjie meer as £1 000 te staan gebring. Die besluit om onverwyld met kerkbou voort te gaan, met slegs so 'n geringe bedrag tot hul beskikking, kan maar net as 'n geloofsdaad beskou word.

Die boukommissie, onder voorsitterskap van ds. Smit, het hul taak met groot entoesiasme en ywer aangepak. 'n Argiteksfirma, Hartman en Van Zyl, is genader om sketsplanne en uiteindelik ook die bouplanne op te stel, waarna hulle ook aangestel is as die argitekte vir die oprigting van die kerkgebou. As bou-aannemers is die Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers aangestel.

Alles moontlik is gedoen om die boufonds te styf: spesiale kollektelyste is gesirkuleer, verkopings is gehou en bydraes vir boumateriaal is ingesamel. Die basaar, wat spesiaal gehou is om die boufonds te styf, het die mooi bedrag van £2 500 opgelewer. Groot en klein het meegedoen om fondse in te samel en koste laag te hou. Op 14 November 1959, tydens die gemeentevergadering, kon ds. Smit aankondig dat die boukoste nie £21 500 sou oorskry nie, maar daarby was nie 'n tender van die SA Orrelbouers vir 'n orrel van £3 740 ingesluit nie.

By die volgende gemeentevergadering op 20 Februarie 1960, het die voorsitter, ds. Smit, bekend gemaak dat die hoeksteenlegging op 5 Maart sou plaasvind en doen hy 'n beroep op gemeentelede om elkeen 'n dankoffer by dié geleentheid te skenk ter stywing van die boufonds - 'n oproep waarop die lidmate met ruimhartigheid gereageer het. Goed-

keuring is ook deur die gemeente verleen dat 'n lening van £15 000 teen 6% rente aangegaan mag word. By die daaropvolgende gemeentevergadering kon aangekondig word dat die bouwerk "uitstekend" vorder. Verskeie skenkings is ontvang: *"Die staalkappe is deur die firma Bischoff gelewer teen £654 min 5%; meubelment is gemaak teen £2 275 maar aangesien Japanese eiekehout met die regte dikte nie verkrygbaar is nie, is besluit op Japanese elm. Dit bring 'n besparing van ongeveer 2/- per vierkante voet mee. Broer Deetlefs sal die riool werk teen koste van materiaal en naturelleloon doen".* Die boukoste het tot op daardie tydstip op £6 019-5-0 te staan gekom en dit was nog nie nodig om iets van die leningsfondse te trek nie.

Uiteindelik kon die kerkgebou op 22 Oktober 1960 op plegtige wyse in gebruik geneem word. Ds. Smit self skryf oor die betrokke geleentheid soos volg:

*"Nadat die diens in die kerksaal begin het, is die gemeente in prosessie na die nuwe kerkgebou met ouderling PJ van der Schyff met ope kanselbybel aan die spits. Nadat mev. JJ Smit die deur ontsluit het, en ouderling PJ van der Schyff die kanselbybel op die kansel neergelê het, is die wydingsdiens in 'n vol kerk deur prof. dr. ES Mulder gelei."*



*Kerkgebou van Villieria op die hoek van Ben Swartstraat en 27ste Laan. Die hoeksteen is op 5 Maart 1960 gelê en die ingebruiknemingsplegtigheid het op 22 Oktober 1960 plaasgevind.*

**Jare van Groei**

Die groot skuldlas, teweeg gebring deur die oprigting van die kerkgebou, het die gemeente nie daarvan weerhou om sondermeer ook daartoe oor te gaan om die saal in sy geheel op te knap en te vergroot nie, kompleet met verhoog, projektorkamer en kombuis. Die hoeksteen van die nuwe kompleks is op 5 Augustus 1961 gelê en, ter erkenning van die ywer deur die predikantspaar aan die dag gelê, is die nuwe saalkompleks na mev. Smit vernoem, die "Dina Smitsaal". Die koste aan hierdie projek het 'n verdere R8 125,00 beloop.



*Prof. dr. ES Mulder saam met ds. JJ Smit op die preekstoel tydens die ingebruikneming van die kerkgebou op 22 Oktober 1960. Prof. Mulder het die erediens gelei tydens die plegtigheid.*

Die belydende lidmatetal het op daardie stadium reeds die 1 300 merk oorskry. Die pastorale werk in die gemeente het dus geheel en al te veel vir een predikant geword, hoe ywerig ds. Smit ookal in die uitvoering van sy pligte was. Kort na die inwyding van die kerkgebou het die kerkraad dus besluit om 'n medeleraar na die gemeente te beroep. Die keuse het op ds. MJ Naude geval en hy het die beroep aanvaar. Op 11 Mei 1961 kon hy en mev. Naude op gesellige wyse deur die gemeente ontvang word en is hy as medeleraar deur ds. Smit bevestig.



*Ontsluiting van die kerkdeur deur mev. Dina Smit op 22 Oktober 1960 tydens die ingebruiknemingsplegtigheid van die kerkgebou.*

Hierdie stap het egter 'n bykomende swaar finansiële las op die gemeente geplaas. Nie alleen moes daar nou nóg 'n volledige predikantstandplaas onderhou word nie maar 'n tweede pastorie moes ook gebou word. Hiervoor is een van die erwe wat vroeër in Waverley gekoop is gebruik.

'n Tydperk van bestendige groei het nietemin hierna vir die gemeente aangebreek. Onder die inspirerende leiding van albei predikantspare is daar hard gewerk, nie net om die skuldlas, wat op 'n tydstip ongeveer R40 000,00 beloop het, af te werk nie maar ook om die pragtige gees van samehorigheid, liefde en samewerking wat reeds op alle terreine onder gemeentelede geheers het, in stand te hou. Op 21 Februarie 1962 kon die gemeente meegedeel word dat 'n verdere drie erwe in die dorpsgebied Môregloed aangekoop is. Dit is die erwe waarop die kerkgebou van Oos-Moot later gebou sou word. By dieselfde geleentheid kon mev. Dina Smit rapporteer dat die susters 'n klavier aangekoop het vir R240,00, R2 295,00 bygedra het tot die aankoop van die orrel en R584,00 vir matte.

Gedurende Augustus 1962 besluit die gemeente: *".......om staande te sing behalwe tydens aansit en ontruiming van die nagmaalstafel".* Hierdie gebruik word tot vandag toe nog gehandhaaf. Op 16 November 1963 lewer die kassier, diaken JJ Botha, verslag oor die inkomste en uitgawe van die afgelope 10 maande:

**Inkomste: R20 932,00 Uitgawe: R20 300,00**

Op 15 Februarie 1964 moes die gemeente die ontstellende nuus verneem dat beide ds. Smit en ds. Naude beroepe na ander gemeentes ontvang het. Ds. Smit het egter nie die beroep aanvaar nie maar ds. Naude wel. Daar moes dus weer 'n medeleraar beroep word. Die goeie nuus wat op daardie stadium aan hulle meegedeel kon word was dat die skuld op die pastorie in Waverley afgelos is. By dieselfde geleentheid, 16 Mei 1964, maak ds. Smit bekend dat professor Frans van Zyl ingewillig het om as pastorale hulp in die gemeente behulpsaam te wees.

Tot aan die einde van 1964 het diaken NJ Strydom alleen ál die administratiewe pligte in die gemeente behartig. Aan die begin van 1965 is die skribaatpligte egter soos volg onderverdeel en 'n ampsdraer in elk van die poste verkies:

'n skriba vir korrespondensie,
'n skriba vir notule,
'n skriba vir registrasie, en
'n skriba vir administrasie.

Vir doeleindes van pastorale bediening is die gemeente ook in twee verdeel sodat elk van die twee predikante 'n deel daarvan behartig het. In die plek van ds. Naude het die gemeente vir ds. PJ Kruger van Springs-Oos beroep. Hy het die beroep hierheen aanvaar en is op 15 Mei 1965 ontvang. Die gemeente moes dus steeds twee standplase onderhou maar ten spyte daarvan is die skuldlas so verminder dat dit ten tye van ds. Kruger se aankoms op ongeveer R20 000,00 te staan gekom het.



*Ouderling Johan Olivier, kategesehoof in 1968 tydens afstigting en tans ouderling in die gemeente Pierneef.*

### Styging in Lidmatetal

Teen 1967 het die lidmatetal so toegeneem dat die kerkgebou tydens die oggend-eredienste te vol begin raak het. Daar is dus sterk aan alternatiewe reëlings begin dink. Die oprigting van 'n tweede kerkgebou in Môregloed, waar daar reeds drie erwe daarvoor beskikbaar was, is aanvaar en sketsplanne is opgetrek. Die ander woonerf wat vroeër in Waverley aangekoop is, is verkoop. Die gemeente was vasberade om die oorblywende skuldlas van ongeveer R13 000,00 voor die einde van 1967 ten volle af te los. As 'n tussenmaatreël, om die probleem van 'n oorvol kerkgebou tydens oggend-eredienste op te los, is daar oorgegaan om twee dienste gedurende die oggende te hou.

Ds. Kruger het net vir ongeveer twee jaar in die gemeente gebly voordat hy 'n beroep na Sasolburg aanvaar het. In sy plek is ds. FJH (Frikkie) Buitendag van die gemeente Durban beroep. Hy het die beroep aanvaar en is op 17 Junie 1967 ontvang en verwelkom. Die Mootgebied was teen daardie tyd so dig bewoon dat die lidmatetal tot ongeveer 2 000 gestyg het. Die kerkraad het besef dat daar nie net aan afstigting na die oostekant gedink kan word nie maar ook na die suide toe. Onderhandelings is derhalwe met die stadsraad aangeknoop vir die aankoop van 'n parkie in 29ste Laan net ten suide van Pierneefstraat. Dit was goeie beplanning en die hand van ds. Smit kan duidelik daarin gesien word. Dit sou meebring dat die gemeente altesaam oor twee pastorieë, die kerkkompleks in Ben Swartstraat, drie erwe in Môregloed en die parkie in 29ste Laan, wat ook drie erwe beslaan het, sou beskik. Dit sou die kerkraad in staat stel om na die ooste sowel as na die suide af te stig.



*Die blinde, maar uiters begaafde musikant, Martin Oosthuizen. Hy is in Desember 1960 deur die kerkraad van Villieria as orrelis aangestel en hy begelei sedertdien die gemeentelike sang tydens eredienste ononderbroke tot op datum. Hy is in 1995 deur die gemeente vir sy uitstaande diens vereer.*

### Mondigwording

In 1968 was die gemeente 21 jaar oud. Hierdie geleentheid is feestelik herdenk en 'n gedenkalbum is ook deur die kerkraad uitgegee. Die feesverrigtinge het reeds op 19 Junie 1968 begin en is op Sondag 23 Junie afgesluit met 'n kinder- en jeugdiens die oggend wat gelei is deur ds. Buitendag en 'n dankdiens die middag gelei deur ds. Smit.

# Afstigting van Pierneef en Oos-Moot

### Gelyktydige Afstigting

Die naweek ná die feesverrigtinge is daar afgestig. Die afstigtingsvergadering op 30 Junie 1968 is gelei deur die ondervoorsitter van die Ring van Noordelike Pretoria, ds. PG van Staden. By die vergadering het die ringskriba, wat as skriba tydens die vergadering opgetree het, die afstigtingsakte aan die gemeente voorgehou. Daarin is onder andere bepaal:

**(a) Die afstigting van 'n gemeente met die geografiese grense van Waverley, Môregloed en Queenswood as grense. Die gronde wat in die gebied geleë is, word aan die nuwe gemeente oorgedra, vry van enige laste en die gemeente sal 'n derde van die eiendom van die susters ontvang waarop hulle self kan besluit.**

**(b) Die afstigting van 'n gemeente met die middel van Terblanchestraat en Swemmerstraat as Noordergrens. Die gronde wat in hierdie gebied geleë is, sal aan die gemeente oorgedra word, vry van enige laste en die gemeente sal 'n derde van die eiendom van die susters ontvang.**

**(c) .........**

**(d) Nadat al die verpligtinge van die moedergemeente soos op 30 Junie 1968, insluitende die SANLAM verpligting, oordragkoste en heffing nagekom is, sal die batige saldo volgens die kasboek gelykop tussen die drie gemeentes verdeel word.**

Daar is verder tydens die vergadering besluit dat *"......die naam van die suidelike gedeelte van die gemeente Villieria wat afgestig is, die naam Pierneef sal dra, terwyl die oostelike gedeelte, die naam Oosmoot sal dra."*

NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE
VILLIERIA




Verwelkoming

VAN

DS. EN MEV. F. J. H. BUITENDAG

SATERDAG 17 JUNIE 1967
om 7 nm.

N.H.W.-PERS-5220-5-67

*Voorblad van die verwelkomingsprogram by die ontvangs van ds. en mev. FJH Buitendag op Saterdag 17 Junie 1967 in Villieria.*

Oosmoot het onmiddellik daartoe oorgegaan om ds. Frikkie Buitendag te beroep terwyl Pierneef 'n vorige medeleraar van die gemeente Villieria, ds. MJ Naude beroep het. Die afstigting van die twee gemeentes het die bygevolge gehad dat die moedergemeente, Villieria, nou sy pastorie in 26ste Laan moes afstaan en ds. Smit moes dit dus ontruim. Hy en sy gesin is tydelike losies aangebied deur broeder en suster AB van Rooyen wat in 30ste Laan gewoon het. Hier is hulle gratis deur die Van Rooyen gesin gehuisves totdat 'n nuwe pastorie vir hulle beskikbaar was. Vir hierdie doel het die kerkraad 'n erf in Crotsstraat, waarop reeds 'n huis in aanbou was, gekoop. Die bouplanne is so aangepas dat dit aan die vereistes vir 'n pastorie sou voldoen en daar is sonder onderbreking voortgegaan met die oprigting van die huis. Hiervoor moes die gemeente andermaal 'n lening aangaan.

## Afskeid van Ds. en Mev. Smit

In Augustus 1970, skaars 'n paar maande nadat hulle die nuwe pastorie betrek het, kondig ds. Japie Smit aan dat hy 'n beroep na die gemeente Heidelberg ontvang het en dat hy besluit het om dit te aanvaar. Hierdie besluit van die pastoriepaar, wat in die elf jaar van hulle verblyf in Villieria so deel geword het

van alles waarby die gemeente betrokke was, moes as 'n skok vir meeste van die lidmate gekom het. In alles en te alle tye het hulle die leiding geneem en die gemeente in dié tyd tot groot hoogtepunte gelei. Die twee dogtergemeentes, wat twee jaar vantevore afgestig is, is stewig op eie bene geplaas en kon sonder groot finansiële probleme voortbou op dit wat hulle ontvang het. In die moedergemeente, met ongeveer 800 lidmate wat na afstigting oorgebly het, was daar, wat eiendom betref, 'n doelmatige kerkkompleks en 'n nuwe pastorie. Dit het alles tot stand gekom onder die leiding en vlytige hande van 'n pastoriepaar wat boonop die toekoms met insig beplan het.

Ds. Smit het nie net omgesien na die aardse behoeftes van sy gemeente nie. Hy het pligsgetrou eenkeer per jaar huisbesoek by elke gesin gedoen en die aantal jong mense wat jaarliks belydenis van geloof afgelê het, getuig daarvan dat hy ook sy plig onder die jeug met groot welslae nagekom het. Dit is dan ook opmerklik, uit die notule van die kerkraad,




Gemeente Villieria

afskeid

van

Ds. en Mev. J. J. Smit en gesin

*Voorblad van die gedrukte program by die afskeid van ds. Japie en mev. Dina Smit in September 1970.*



*Ouderling MC Pretorius, kategesehoof en vir baie jare lank kasier van die gemeente. Hy was self 'n ouditeur van beroep en is by geleentheid deur die hoof van die ouditeursafdeling van die Kerkkantoor, mej. A Venter, bestempel as 'n "modelkasier".*

hoe dikwels daar op kerkraadsvergaderings dank teenoor ds. Smit uitgespreek is vir sy pligsgetroue en harde werk.

Tydens die gemeentevergadering van 15 Augustus 1970 lewer mevrou Dina Smit nog vir oulaas 'n pleidooi by die gemeente om almal van die ophandesynde basaar 'n sukses te maak. Sy doen hierdie beroep terwyl sy in dieselfde asem aan die gemeente sê dat dit die laaste gemeentevergadering in Villieria is wat sy sal bywoon. Haar plig doen sy tot op die laaste oomblik voor hulle vertrek uit die gemeente.

Tydens die kerkraadsvergadering van 11 September 1970 is die Akte van Losmaking deur die kerkraad aan ds. Smit oorhandig en in 'n huldigingswoord daarna spreek ouderling Louis Chanquion 'n laaste woord van waardering uit teenoor ds. Smit. Hy bid hom en sy gesin die seën van die Here toe in die nuwe gemeente. Op die Sondag hierna het die gemeente met groot droefheid van hierdie geliefde en gerespekteerde pastoriepaar afskeid geneem.

# Ds. HN Botha en Prof. LJS Steenkamp

**Bestendige Jare**

Gedurende die laaste kwartaal van 1969 is daar deur die kerkraad met ds. (tans professor) Jimmy Loader onderhandel om in 'n deelsorg hoedanigheid met die pastorale pligte in die gemeente behulpsaam te wees. Vroeg in 1970 kon ds. Smit aan die kerkraad rapporteer: *"........dat proponent Loader ingewillig het om voort te gaan met hulpverlening aan die gemeente teen 'n vergoeding van R40 per maand."*

By die voorlegging van die beroepsbrief aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het die Kommissie egter versoek dat die vergoedingsbedrag opgeskuif word na R100 per maand. Dit was vir die kerkraad aanvaarbaar en ds. Loader is op 21 Junie 1970 as deelsorgpredikant in die gemeente bevestig. Hy het vir bykans vier jaar met groot vlyt en toewyding in die gemeente gearbei. Hier het hy sy eggenote, mej. Rina Vorster, ontmoet en hulle is teen die einde van 1972 in die kerkgebou van die gemeente getroud. As geskenk het die gemeente die koste vir hulle huweliksonthaal gedra.



*Ouderling GJJ van Rensburg. Hy het op vele kommissies en komitees van die Kerkraad gedien, onder andere op die boukommissie vir die kategeselokale. Hy het ook as skriba gedien.*



*Oom Petrus en tant Hannie Swanepoel. Hulle is twee van die min lidmate van die gemeente wat sedert die afstigting op 21 Junie 1947 lidmaat daarvan was en gebly het tot op datum. Oom Petrus is reeds in ds. Van Bergen se dienstermyn as diaken verkies en in 1969 as ouderling. Hy het as skriba gedien en vir baie jare ook as skriba vir registrasie. Hy was 'n tekenaar van beroep en is bekend vir sy pragtige handskrif waarvan talle voorbeelde in die argief te vinde is.*

Na die vertrek van ds. Smit uit die gemeente is ds. HN Botha van die gemeente Van der Hoff deur die kerkraad beroep. Hy het die beroep aanvaar en is gedurende Januarie 1971 in die gemeente verwelkom en bevestig. Op daardie tydstip was die belydende lidmatetal van die gemeente ongeveer 800 en saam met die dooplidmate was die getal bykans 1 300. Die gemiddelde bydrae per gesin was net onder R3,00 per maand. Die gemeente het geen probleme ondervind om hul finansiële verpligtinge na te kom nie, insluitend die maandelikse afbetaling van die lening by SANLAM. Op versoek van ds. Botha is die pastorie in Crotsstraat verkoop en 'n doelmatige pastorie gerieflik naby aan die kerk in 27ste Laan gebou.

Die pastorale werk is tussen ds. Botha en ds. Loader verdeel sodat ds. Botha in 20 wyke huisbesoek gedoen het en al die kategesewerk behartig het. Ds. Loader het in 9 wyke huisbesoek gedoen en jeugsake behartig. Eredienste is om die beurt deur die twee leraars waargeneem. Daar is voortgegaan om jaarliks 'n basaar te hou, wat nie net gesorg het vir bykomstige inkomste nie maar grootliks daartoe bygedra het dat 'n wonderlike samehorigheidsgevoel onder lidmate opgebou is. Daar is veral, onder die kundige leiding van ds. Loader, besondere aandag geskenk aan jeug-aktiwiteite. Probleme wat by omliggende skole ondervind is, waar kinders van ons Kerk, sonder inagneming van die Kerk se standpunt, by die CSV betrek is, is

## DIAKENS 1968



*Agter van links na regs:* *Diaken KP Naude, diaken GC Wessels, diaken EF van Dyk, diaken CJ Vorster, diaken PJ Swanepoel.*

*Voor van links na regs:* *Ds. JJ Smit, mev. J Strydom, diaken WJ de Beer, mev. Issabel Minnaar, Ds. FJH Buitendag*

met die betrokke skole opgeneem. Hieroor het die kerkraad ook 'n beskrywingspunt by die Algemene Kerkvergadering ingedien sodat die probleem landswyd onder die oë geneem kon word.

In April 1972 het die kerkraad besluit om 'n pos vir 'n administratiewe beampte te skep. Die eerste persoon wat in die pos aangestel is was 'n broeder JP van Heerden, 'n lidmaat van Oos-Moot. Later sou ouderling Pieter Stander hierdie pos vir baie jare met groot onderskeiding beklee. Die pos van kassier, wat toe reeds deur ouderling MC Pretorius beklee is en nog vir jare daarna steeds deur hom beklee sou word, is behou. So ook die pos van skriba vir registrasie wat vir jare lank deur ouderling Petrus Swanepoel met groot onderskeiding beklee is. Die poste skriba vir notule en skriba vir korrespondensie is saamgevoeg in die pos van skriba. Eers in 1988 is weer 'n pos vir skriba vir notule geskep wat sedert die skepping daarvan tot op datum deur ouderling Hugo Els beklee is. Ouderling Roelf Marais beklee die pos van skriba reeds sedert 1974 ononderbroke tot op datum (1997).

Teen die einde van 1973 het ds. Loader sy doktorsgraad behaal maar hy het nog in die gemeente werksaam gebly tot aan die einde van 1974. Daar het 'n besonder goeie verstandhouding tussen ds. Botha en ds. Loader bestaan. Hierdie mooi gesindheid het ook tot heil van die gemeente gestrek want dit het gelei tot pragtige samewerking en harmonie in die versorging van die gemeente. By dr. Loader se vertrek aan die einde van 1974



*Ouderling Andries van Rooyen. Na afstigting van Pierneef en Oos-Moot het hy en sy gade gratis losies aan ds. Smit en sy gesin verskaf totdat die nuwe pastorie in Crotsstraat voltooi is. Die pastorie in 26ste Laan het na afstigting aan Pierneef behoort.*

het professor Bart Oberholzer ingewillig om as pastorale hulp in die gemeente te dien. Ook hierdie stap was tot groot voordeel en heil vir die gemeente. Professor Oberholzer, met sy besondere begaafdhede en talente, het baie bygedra, veral op die gebied van die prediking, tot die hoë peil van geestelike versorging in die gemeente. Hy was vir baie jare lank voorsitter van die Algemene Kerkvergadering en is in 1988 aangewys as Dekaan van die Teologiese Fakulteit (Afdeling A) by die Universiteit van Pretoria. Hy is aan die einde van 1987, weens sy vele ander verpligtinge, onthef van sy pastorale pligte maar het voortgegaan om by tye in die gemeente te preek.

Aan die begin van 1977 het ds. Botha 'n beroep na Tzaneen aanvaar en moes die gemeente na ses jaar van hom en mev. Annatjie Botha afskeid neem. Hulle was 'n gewilde pastoriepaar en ds. Botha het op 'n baie getroue wyse in die gemeente gearbei. Die lidmate het baie aan hulle geheg geraak en met 'n swaar gemoed van hulle afskeid geneem.

In Junie 1977 is ds. Botha deur ds. (tans professor) LJS Steenkamp as leraar van Villieria opgevolg. Gedurende sy ampstermyn in die gemeente het ds. Steenkamp die grade MA in Wysbegeerte en D Phil, ook in Wysbegeerte behaal. Hy het die belangrikheid van opvoeding en onderwys besef en gedurende sy dienstermyn het hy dan ook besondere aandag geskenk aan jeugaangeleenthede. Hy was deurentyd betrokke by skole in die




GEMEENTE VILLIERIA

BEVESTIGING

EN

ONTVANGS

VAN

DS. EN MEV. H. N. BOTHA EN GESIN

*Hier word 'n afdruk van die program by geleentheid van die ontvangs en bevestiging van ds. HN Botha getoon.*



*Oudering Pieter Stander en sy gade Doreen. Hy was vir baie jare lank die administratiewe beampte van die gemeente en het meeste van die werk in sy huis gedoen waar sy vrou hom bygestaan het. Hy was, voordat hy met pensioen uitgetree het, 'n polisie-beampte in Verre-Noord-Transvaal. Tans behartig hy siekepastoraat in die gemeente.*



Uitnodiging na die

**Ingebruikneming**

van

**Kategetelokale**

**Ned. Herv. Gemeente Villieria**
Hoek van Ben Swartstraat en
sewe-en-twintigste laan



*Die uitnodiging na die ingebruikneming van die kategetelokale van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Villieria.*

omgewing en het op 'n stadium as voorsitter van nie minder nie as drie ouerrade by skole in die gebied gedien. Die kategeselokale by die Kerkgebou sowel as die muurbalbane aan die westekant van die saalkompleks, is gedurende sy ampstermyn opgerig. As pastor het ds. Steenkamp baie vir die lidmate van die gemeente beteken. Hy het getrou huisbesoek gedoen en lidmate in tye van nood bygestaan. Hy en sy gesin het in alle opsigte as voorbeeld vir baie gedien. Dat hy hard gewerk het blyk daaruit dat hy vir die meeste van die tyd alle pastorale pligte in die gemeente alleen behartig het. Die getal belydende lidmate was nog steeds om en by die 800. Hierbenewens het hy vir 'n hele aantal jare as voorsitter van die Ring van Noordelike Pretoria gedien en terselfdertyd ook nog sy studies voortgesit. Aan die begin van 1989 is hy deur die

Kommissie van die Algemene Kerkvergadering as Direkteur van Kital beroep en in 1994 is hy aangestel as professor aan die Universiteit van Pretoria in die pos van Direkteur, Teologiese Navorsing en Toerusting aan die Teologiese Fakulteit (Afdeling A).

*Ouderling RJ Visser en sy gade Martie Visser. Ouderling Visser het op vele komitees gedien en was, onder andere, ook Kategesehoof.*





*Ouderling Marthinus Pretorius. Hy was vir baie jare 'n lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. As argitek van beroep het hy die pastorie in 27ste Laan sowel as die kategeselokale en muurbalbane beplan. Hy het ook argitekswerk vir die Kerk op 'n wye terrein gedoen. As wyks- en jeugouderling het ouderling Pretorius toegewyde diens aan die gemeente gelewer.*



*Bouwerk aan die nuwe kategeselokale. Ds. LJS Steenkamp lê stene terwyl ouderling Pieter Stander en broeder B Lindeque hulp verleen. Die kategeselokale is reeds in ds. HN Botha se dienstermyn beplan maar eers in ds. Steenkamp se tyd gebou. Saam met die kategeselokale is ook twee muurbalbane gebou.*

Ned Hervormde
Gemeente - Villieria



Afskeid van:
Dr. & Mev. L.J.S. Steenkamp & Gesin

*Op Sondag 29 Januarie 1989 is daar op plegtige wyse van professor LJS Steenkamp en sy gesin afskeid geneem. Die kerk was tot oorlopens toe vol en 'n groot aantal hoogwaardigheidsbekleërs het die erediens en afskeidsplegtigheid in die kerkgebou bygewoon. Die voorblad van die gedrukte program by die geleentheid is hier langsaan afgedruk.*



*Ouderling Hannes van Zyl. Hy was vir baie jare die voorsitter van die eiendomskomitee en het in dié hoedanigheid geweldig baie gedoen tot die instandhouding en verbetering van die gemeente se vaste eiendom.*



*Ouderling Willa van Zyl, eggenote van wyle ouderling Hannes van Zyl. Sy is die eerste dame wat in Villieria as ouderling verkies is. Sy is 'n landmeter van beroep.*

# Huidige tydvak:

- ***Ds. AC Kuyper***
- ***Ds. SM van Zyl***
- ***Ouderlinge-vergadering***
- ***Diakenvergadering***
- ***Susters***
- ***Kategese***

**Ds. AC Kuyper**

Na die vertrek van prof. Steenkamp is ds. AC Kuyper van die gemeente Pretoria-Noord as leraar beroep. Hy is gedurende Junie 1989 in die gemeente bevestig. Beide ds. Kuyper en sy gade, mevrou Magda Kuyper, het as kinders en jongmense in die gemeente Villieria grootgeword. Selfs in hul studentejare het hulle as lidmate van die gemeente aangebly. Ds. Kuyper se ouers was reeds lidmate van die gemeente in die tyd van ds. Van Bergen. Mevrou Kuyper is die dogter van ouderling Eddie van Staden, jarelange hoof van kategese in die gemeente. Sy het haar as mediese dokter bekwaam en praktiseer steeds as geneesheer. Dit stel hoë eise aan haar maar ten spyte daarvan kom sy haar pligte as pastorievrou op alle terreine met nougesetheid na.

Ds. Kuyper is iemand met 'n diepe pligsbesef met betrekking tot sy ampswerk. Hy het ook 'n besondere belangstelling in goeie musiek, waarin hy groot plesier vind. Die pastorale eise wat daar aan hom in die gemeente gestel word is groot - beide in omvang en aard. Die getal belydende lidmate in die gemeente tel steeds ongeveer 750 waarvan heelwat meer as eenderde bejaardes is. Die gees van verwêreldliking wat in die laaste jare so met rasse skrede toegeneem het, is Villieria ook nie gespaar gebly nie. Om die uitwerking daarvan, veral onder jonger lidmate te bekamp en Christelike waardes en norme in stand te hou, verg bykans bomenslike pogings. Desondanks is die morele standaarde van gemeentelede in die algemeen hoog; 'n situasie wat grootliks aan ds. Kuyper se onvermoeide ywer te danke is. Die kerkraad en gemeente het dan ook net die hoogste waardering vir hom en mevrou Magda Kuyper en hul meelewing op bykans alle terreine.

Nadat professor Bart Oberholzer in 1987 as pastorale hulp onttrek het was die gemeente besonder gelukkig om eers die hulp van professor Piet Dreyer en daarna van professor Johan Koekemoer te bekom. Vir 'n paar jaar was professor Koekemoer, behalwe met preekbeurte, ook met huisbesoek behulpsaam gewees. Selfs nadat hy professor Oberholzer in 1992 as Dekaan van die Teologiese Fakulteit (Afd. A) by die Universiteit van Pretoria opgevolg het, het hy steeds as pastorale hulp by die gemeente betrokke gebly totdat die Algemene Kerkvergadering in 1995 besluit het om hierdie amp in die Kerk af te skaf. Weens die hoë kwaliteit van professor Koekemoer se preke en die feit dat ds. Kuyper geen ander hulp gehad het voor die koms van ds. Sanri van Zyl nie, het die kerkraad hom versoek om voort te gaan om in die gemeente te preek om sodoende die las op ds. Kuyper se skouers ligter te maak.



*Ds. Arie en Mev. Magda Kuyper met hul enigste kind Arnaud (3 jaar). Beide is sedert geboorte lidmate van die gemeente Villieria met uitsondering van die jare wat ds. Kuyper as predikant in die gemeentes Koster en Pretoria-Noord gedien het.*

**Ds. SM van Zyl**

Ds. SM (Sanri) van Zyl is op Sondag 2 Maart 1997 in Villieria georden en bevestig. Sy het aan die einde van 1995 afgestudeer en die grade MA,BD aan die Universiteit van Pretoria, Teologiese Fakulteit (Afd. A) behaal. Sy is getroud met ds. JF van Zyl van die gemeente Wesmoot in Pretoria. Alhoewel sy slegs in 'n deelsorg hoedanigheid na Villieria beroep is, wy ds. Van Zyl 'n groot deel van haar tyd aan die gemeente. Sy is onder andere verantwoordelik vir 'n aantal wyke en bepaalde voorligtingspligte. Sy staan ds. Kuyper ook by met preekbeurte. Die koms van ds. Van Zyl na Villieria het die las op die skouers van ds. Kuyper tot 'n redelike mate verlig. Sedert die afskaffing van die amp van pastorale hulp deur die Algemene Kerkvergadering in 1995 moes hy alleen al die pastorale pligte in die gemeente nakom behalwe 'n aantal preekbeurte wat deur professor Koekemoer waargeneem word. In 'n gemeente met meer as 700 belydende lidmate, waarvan 'n groot aantal bejaardes is, is dit voorwaar nie 'n maklike taak nie. Die koms van ds. Van Zyl het dus in 'n diepgevoelde behoefte in die gemeente voorsien.



*Ds. SM (Sanri) van Zyl.*
*Sy is op Sondag 2 Maart 1997 met ope arms deur die gemeente in Villieria ontvang. By dié geleentheid is sy deur haar eggenoot, ds. JF van Zyl, georden en onder diegene wat aan die hande-opleggingsplegtigheid deelgeneem het was haar grootvader, die alombekende ds. PM Smith.*

## KERKRAADSLEDE VAN VILLIERIA 1996



*Van links na regs:*

*Eerste ry:* *A la Grange, L Navias, R Jacobs, N van Zyl, ds. A Kuyper, P Botha, I Pronk, M Coetzee, G Herbst, P Stander.*
*Tweede ry:* *A Duvenage, J Greyling, B Greyling, J Horn, G Nel, E van Staden, R Marais, B Gerber, D Britz, R Coetzee.*
*Derde ry:* *T van Rensburg, C Swart, F van Eeden, D Lombard, J du Toit, J Venter, S Vermooten, J Jones, P Theron, P v.d. Walt.*
*Vierde ry:* *W van Jaarsveld, C Barkhuizen, N v.d. Bos, H Potgieter, F Botha, J Greyling, J v.d. Bos, H Coetzee, P Dorfling, J Greyling (Jnr), F Venter.*

**Ouderlingevergadering**

Villieria was bevoorreg om deur die jare, sedert die stigting van die gemeente, oor bekwame manne en vroue te beskik om as ouderlinge te dien. Uitstaande diens is deur baie van hulle gelewer en die uitbouing van die gemeente sou nie kon plaasvind sonder hul bydraes nie. Hulle het in besondere ampte, soos skriba, kassier, skriba vir registrasie, voorsitter van die finansiële komitee, eiendomskomitee en vele ander gedien. Sedert die stigting van die gemeente het ouderlinge die kategese waargeneem en in meer as een geval is die amp van ketegesehoof vir langer as vyf jaar deur dieselfde ouderling beklee. Dit is veral op boukommissies waar verskeie ouderlinge met groot bekwaamheid en toewyding gedien het. Saam met ds. Japie Smit het die volgende ouderlinge op die boukommissie, wat vir die bou van die kerkgebou verantwoordelik was, gedien: M Zwaan, EJP van Staden, J Hornsveld, RJ Visser, JJGB Selier en JC Oelofse. Die ander lede van die boukommissie was diakens NJ Strydom, JJ Botha en A de Lange asmede broeders HJN Ferreira en DJ Seymore.

Vir vele jare het ouderling Thinus Pretorius besondere diens aan die gemeente gelewer. Hy was 'n argitek van beroep en het in dié hoedanigheid sy dienste by meer as een geleentheid gratis verleen. Hierbenewens was hy 'n besonder pligsgetroue en gelowige mens wat die gemeente en die Hervormde Kerk ook op ander terreine gedien het. Hy het baie aandag aan jeugsake bestee en die gemeente vir baie jare lank op die Algemene Kerkvergadering verteenwoordig. Hier is hy tot die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verkies en het vir bykans 'n dekade lank op hierdie hoogste liggaam van die Kerk gedien.

Nog 'n ouderling wat bykans 'n leeftyd aan kerkdiens gewy het was ouderling MC Pretorius. Hy is op 14 Mei 1966 as ouderling verkies en slegs 'n paar jaar later in die amp van kassier. Hy was 'n ouditeur van beroep en 'n geskikter persoon vir die amp van kassier kon die gemeente nie gekry het nie. Vir meer as



*Ouderling Piet Botha en sy gade mevrou Annie Botha. Ouderling Botha is reeds vir etlike jare voorsitter van die ouderlingevergadering en het die gemeente ook op verskeie sittings van die Algemene Kerkvergadering verteenwoordig. Hy verteenwoordig ook die kerkraad op die Ringsraad vir Ouderlinge.*



*Drie geslagte van een familie op dieselfde kerkraad. Diaken Bennie Greyling (kleinseun), ouderling Ben Greyling (snr), sy seun ouderling Ben Greyling (jnr). Ouderling Ben Greyling (snr) het vir dertig jaar op die kerkraad van Middelburg (Tvl) gedien voordat hy en sy gade na Villieria verhuis het.*

'n dekade het hy die gemeente se boeke bygehou en die een na die ander uiters gunstige verslag van die Kerk se ouditeure ontvang vir die noukeurige wyse waarop hy dit gedoen het.

So was daar letterlik tientalle persone wat by naam vermeld kan word vir die besondere diens wat hulle as ouderlinge in die gemeente gelewer het. Hieronder was ouderlinge J Hornsveld, M Zwaan, JC Oelofse, JJ Botha, EJP van Staden, FD Changuion (wat meer as enige ander persoon gedoen het om van die basaarpogings altyd 'n sukses te maak), RJ Visser, Petrus Swanepoel, Gerrie van Rensburg, Rudolph Dyman, Johan Olivier, Paul Grobler, HI Leppan, Daan Maloney, Piet Meyer, Hannes van Zyl, Peet Dorfling en talle ander. Onder diegene wat vandag nog as ouderlinge dien is daar ook verskeie wat reeds vir meer as 'n dekade die amp beklee en besondere diens gelewer het of steeds lewer. Onder hulle kan die naam uitgesonder word van ouderling Roelf Marais



*Oudl. Roelf Marais, skriba van Villieria sedert 1974 nadat hy reeds ses jaar tevore op die kerkraad verkies is. Hy is getroud met suster Tienie Marais (Pieterse). Ouderling Marais dien die gemeente in vele opsigte maar is lidmate veral behulpsaam met testamente en boedelbereddering. Hierdie hulp verleen hy gratis.*

wat vir meer as 20 jaar as skriba van die gemeente dien. Hoogs bekwaam en deeglik vertroud met die kerklike organisasie, lewer ouderling Marais diens van onskatbare waarde vir die gemeente. As deskundige op die gebied van boedelbeplanning en testamente, reël hy nie net die sake van die werkgroep wewenaars en weduwees op deeglike wyse nie maar staan hy individuele lidmate gereeld en op professionele wyse by in hierdie sensitiewe sake.

Ouderling Eddie van Staden is nog iemand wat reeds vir meer as twee dekades as ouderling dien en diens van uitstaande aard aan die gemeente lewer. Gedurende 1995 is daar op gepaste wyse hulde aan hom betoon vir 25 jaar ononderbroke diens as hoof van kategese.



*Ouderling Toy Stockhoff. 'n Veelsydige ouderling wat die gemeente op baie terreine met onderskeiding dien. Ouderling Stockhoff is die Administrateur van die Universiteit van Suid-Afrika. In Villieria is hy onder andere verantwoordelik vir die kategetiese onderrig van die finale jaar katkisante en hy dien ook reeds vir baie jare as redakteur van die gemeente se maandblad.*

**EIENDOMSKOMITEE 1997**



*Voor v.l.n.r.: Dirk Lombaard, Peet Dorfling (Voorsitter) en Jan Venter.*
*Agter: Gerrie Nel, Oubaas Potgieter en Ferdie Botha*

In dié tydperk het meer as 600 lidmate onder sy leiding belydenis van geloof afgelê - soveel as die getal lidmate waaruit 'n groot gemeente bestaan. Daar is ook meer as een lidmaat in die gemeente wat self onder sy leiding belydenis van geloof afgelê het wie se kinders in die afgelope paar jaar dieselfde voorreg geniet het.

Toy Stockhoff is nog so'n ouderling wat die gemeente in vele opsigte gedien het. As kategeet was hy vir jare lank verantwoordelik vir die opleiding van die finale-jaar katkisante. Hierbenewens was hy onder andere voorsitter van die finansiële komitee, verantwoordelik vir die verspreiding van kerklike publikasies en redakteur van die gemeenteblad. Dis veral in laasgenoemde hoedanigheid wat die gemeente hom leer ken het as 'n diep denker en persoon met 'n wye kennis en besondere insig.

## OUDERLINGE VAN VILLIERIA 1997



*Van links na regs:*

*Eerste ry:* Andries la Grange, Dirk Lombard, Willa van Zyl, Eddie van Staden, Ds. Arie Kuyper, Roelf Marais, Hannes Coetzee, Peet Dorfling, Pieter Stander.
*Tweede ry:* Johan Greyling, Charles Swart, Jan Venter, Ben Greyling, Tobie van Rensburg, Joggie du Toit, Gerrie Nel, Dolf Britz, Pieter Theron, Piet Botha
*Derde ry:* Koos Horn, Herman Potgieter, Piet v.d. Walt, Francois van Eeden, Fanus Bothma, Ben Gerber, Braam Duvenage, Ferdie Botha, Johnie Jones.

So kan daar van vele ander getuig word: ouderling Pieter Stander wat vir jare lank as administratiewe beampte gedien het en tans behulpsaam is met sieke-pastoraat, ouderling Hugo Els wat as skriba vir notule dien, ouderling Jimmy McNally en sy gade Lettie McNally, wat reeds vir die afgelope paar jaar die leiding neem met die basaarreëlings en die werksaamhede van die diensgroep vir bejaardes, ouderling Peet Dorfling, ouderling Pieter Diedericks, ouderling Ferdie Botha, ouderling Hannes Coetzee en andere. Elk op afsonderlike terrein of in afsonderlike hoedanigheid, maar tog ook gesamentlik, staan hulle in diens van die Hoof en Heer van die Kerk, Jesus Christus. Blymoedig en dankbaar dat hulle terselfdertyd ook naastediens kan lewer en altyd daar kan wees ter onderskraging van mede-gelowiges.



*Ouderling Jimmy McNally en sy gade diaken Lettie McNally. Hulle neem nie net die voortou met die jaarlikse reëlings vir die basaar nie maar sien ook om na bejaarde sorg in die gemeente.*

Ouderling Piet Botha dien reeds vir etlike jare as voorsitter van die ouderlingevergadering. Onder sy leiding is daar dikwels van die ouderlinge se kant selfondersoek gedoen en maniere bespreek waarop die kwaliteit van die ouderlingstaak in die gemeente verbeter kan word. Ook nie sonder welslae nie, maar daartoe dra elke ouderling sy deel by. Probleemgevalle word gesamentlik ondersoek en hulp word onderling verleen waar nodig. Op hierdie wyse word saamgewerk tot voordeel van die gemeente en tot heil van Hom wat ons geroep het om in Sy diens te staan.

Die enigste dames wat tot dusver as ouderlinge in die gemeente gedien het of steeds dien is Willa van Zyl, Susie Wilken, Sally van Tonder, Susan van der Merwe en Olga Els.

**Diakenvergadering**

Die belangrikheid van die diakensamp in die huidige tydsgewrig is ook duidelik waarneembaar in Villieria. Die diens van barmhartigheid, wat die grootste verantwoordelikheid van die diakens van die gemeente is, neem baie van hul tyd in beslag. In die Kerk as geheel is die omvang daarvan kommerwekkend groot en dit is duidelik dat dit steeds gaan toeneem. Op Algemene Kerkvergaderingvlak word reeds ernstige aandag daaraan geskenk om 'n eie sinodale liggaam net vir die diakenkorps van die Kerk tot stand te bring. Dit weerspieël die belangrikheid waarmee die Kerk die werk van die diakenamp bejeën.

Weens die sosio-ekonomiese samestelling van die gemeente ondervind Villieria self nog nie grootskaalse welsynsprobleme wat deur verarming teweeg gebring is nie en is die gemeente in die gelukkige situasie dat dit tot 'n ruimer mate kan bydra tot die sentrale fonds van die Kerk om die nood, wat elders groter is, te verlig. Dit is vir geruime tyd reeds sigbaar dat die dae

## DIAKENS VAN GEMEENTE VILLIERIA 1997



*Van links na regs:* *Agter:* *C Barkhuizen, Johan Greyling, W van Jaarsveld, Jan Greyling, N van den Bos, J van den Bos, F Venter, S Vermooten, R Coetzee*
*Voor:* *I. Pronk, R. Jacobs, N van Zyl, ds. A Kuyper, M Coetzee, G Herbs, L Navias*

verby is dat diakens hoofsaaklik vir die insameling van offergawes verantwoordelik is. Hul taak en verantwoordelikheid het veel groter geword en die vereiste aan insig, kennis en oordeel as deel van hul mondering is tans onontbeerlik. Villieria is gelukkig om oor 'n paar bekwame manne en vroue met hierdie vermoëns te beskik.

Soos skynbaar in meer gemeentes die geval is, word daar in Villieria meer en meer van susters in die amp van diaken gebruik gemaak. Die eerste dame wat in Villieria tot hierdie amp verkies is, is die huidige predikantsvrou, mevrou Magda Kuyper. Sedertdien het die getalle susters in die diakensbanke drasties toegeneem en wissel tussen 12 en 17 uit 'n totaal van 40. Daarby is daar ook deurentyd 'n paar dame-kollektante wat behulpsaam is. Hierdie situasie hou die voordeel in dat noodsaaklike skakeling tussen die diakens en die sustersvereniging daardeur vergemaklik word. Verder word die hantering van bepaalde welsynsaspekte ook makliker gemaak deurdat die suster-diakenlede beter toegerus is daarvoor.

Die huidige voorsitter van die diakenvergadering is diaken Jan van den Bos. Onder sy leiding word daar nie net gereeld diakenvergaderings gehou nie maar dit geskied ook sinvol en die werk word op 'n praktiese manier verdeel en so gehanteer dat geen deel daarvan afgeskeep of verwaarloos word nie. Die belangrikheid van die barmhartigheidstaak, ook op meerderheidsvlak, word besef en die gemeente is dankbaar dat hy in staat is om sy deel te kan bydra tot die leniging van nood onder minder bevoorregtes.

Op sosiale en stoflike gebied in die gemeente self het die diakens, deur die jare heen, op pragtige wyse in vele behoeftes voorsien. Hulle het altyd 'n groot aandeel geneem in die basaar, wat veral in die vroeëre jare groot prominensie geniet het. Hierbenewens was dit hoofsaaklik húlle wat die verantwoordelikheid vir die jaarlikse gemeentelike funksie aanvaar het. Een van die belangrikste bydraes van die kant van die diakens was die aankoop van 'n 30-sitplek bus vir die gemeente. Hierdie projek is op die inisiatief van diakens Ben Greyling en Willie Jacobs aangepak en is ook grootliks deur hul leiding en prestasie suksesvol deurgevoer sodat die bus uiteindelik kontant gekoop is uit fondse wat uitsluitlik vir hierdie doel



*Diaken Jan van den Bos, voorsitter van die diakenvergadering*

byeengebring is. Die bus word reeds vir langer as tien jaar met groot vrug gebruik deur veral die jeug en bejaarde lidmate. By meer as een geleentheid is bejaardes daarmee op 'n vakansietoer deur die Krugerwildtuin geneem en selfs op 'n vakansie by die see aan die noordkus van Natal. Op hierdie besondere wyse is erkentlikheid betoon aan lidmate wat in hul eie jonger dae self baie bygedra het tot die opbou van die gemeente.

**Susters**

Die huidige voorsitter van die Villieriatak van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging is mevrou Magda Kuyper. As dogter van ouderling Eddie en suster Anne van Staden is sy op 1 Mei 1955 deur ds. Van Bergen gedoop in die kerksaal wat destyds nog maar pas voltooi was. Gedurende haar skool- en universiteitsloopbaan het sy in die gemeente gebly en was sy as jong lidmaat deurentyd by jeug-aktiwiteite betrokke. Sy was ook die eerste suster in die gemeente wat as diaken verkies is. Sy is dus deeglik vertroud met die gemeente se samestelling, die behoeftes van individuele lidmate en daarteenoor ook van die potensiaal tot prestasie van andere. Hierby maak haar professie as geneesheer haar uitmuntend geskik daarvoor om probleemgevalle te identifiseer en op die beste wyse te hanteer. Saam met haar in die sustersvereniging se oggend- en aandtakke het sy 'n toegewyde en vlytige span susters wat die roeping en taak van die NHSV op navolgingswaardige wyse uitleef en uitvoer. Hiervan kan instansies soos tehuise vir bejaardes, kinderhuise en ander inrigtings, wat onder die barmhartigheidsdienste van die Kerk resorteer, getuig.



*Mevrou Magda Kuyper, voorsitter van die Villieria-Tak van die NHSV. Mev. Kuyper was die eerste dame in die gemeente wat as diaken verkies is. Sy is die dogter van ouderling Eddie en mev. Anne van Staden.*

Soos die diakens, en in noue koördinasie met hulle, poog die susters om in ruime mate hul Christelike plig teenoor hul medemens in nood, en veral ons eie volksgenote, na te kom. En gaan mens terug oor die jare, blyk dit van die begin van hul bestaan af die geval te wees. Altyd beskeie, sonder pogings om in die kalklig te kom, het die susters van Villieria bydraes gelewer wat vir die gemeente en Kerk soms uitkoms gebring het op tye waarin krisisse andersins onafwendbaar skyn te gewees het.

Alhoewel die Villieria-tak van die NHSV amptelik eers op Saterdag 6 September 1947 deur wyle mevrou CS van H Steenekamp gestig is, is daar reeds voor hierdie datum deur die susters van hierdie pasafgestigte gemeente op georganiseerde wyse kerklike aktiwiteite onderneem. Hierin het suster MJ Lewis, wat reeds in Noordelike Pretoria in die sustersvereniging bedrywig was, die leiding geneem omdat daar in daardie vroeë stadium van die gemeente se bestaan nog

SUSTERS VAN DIE GEMEENTE VILLIERIA 1997



geen vaste predikantsvrou was om dit te doen nie. Opmerklik is dit dat die naam van suster Lewis se dogter, die latere bekende Isabel Minnaar, reeds so vroeg as 1951 voorkom onder diegene wat 'n leidende rol in die sustersvereniging gespeel het. In daardie jaar is sy as tesourier van die NHSV-Tak verkies. Sy het vir meer as *veertig jaar* lank 'n leidende rol gespeel en as steunpilaar gedien in die NHSV-Tak van Villieria. Die werk en pligte wat sy gedurende al hierdie jare op haar skouers geneem het kan nie in 'n paar reëls of paragrawe saamgevat word nie. Daarom is dit gepas dat daar uit die pen van mevrou Dina Smit 'n penskets van suster Isabel Minnaar en die reuse bydrae wat sy tot die NHSV gelewer het in die Oktober 1992 uitgawe van die kerkblad Konteks verskyn het.



*Suster Isabel Minnaar. Sy het vir meer as vier dekades 'n leidende rol in die NHSV-Tak Villieria gespeel. Haar moeder, mev. MJ Lewis, het vanaf die totstandkoming van die gemeente, nog voordat die NHSV-Tak amptelik gestig is, reeds die susters saamgesnoer in 'n aktiewe dames-organisasie wat baie gedoen het om gemeente-aktiwiteite suksesvol te laat verloop.*

Dit was egter nie net Isabel Minnaar wat 'n groot bydrae tot die NHSV-Tak in Villieria gelewer het nie. Daar was ook ander, soos suster Gracia Joubert. Suster Joubert het menige projek geinisiëer en deur die voorbeeld te stel toegesien dat dit deurgevoer word. Ten tye wat die gemeente vakant was, en daar nie 'n predikantsvrou was om die voorsitterstoel te beklee nie, het Gracia Joubert voorgesit.

Die een na die ander van die vaste predikantsvroue wat in die gemeente was het flink leiding geneem en toegesien dat die dienswerk en offerbereidheid, waarvoor die NHSV landswyd bekend is, ook in Villieria met ywer en toewyding toegepas word. Twéé van hierdie dames het in die hoofbestuur van die NHSV gedien naamlik mevroue Dina Smit en Annatjie Botha; mevrou Smit reeds sedert 1964 terwyl sy en haar man in Villieria as predikantspaar gedien het. Mevrou Annatjie Botha is in 1977 tot die hoofbestuur van die NHSV verkies, dit wil sê in dieselfde jaar dat sy en haar man, ds. Hennie Botha, Villieria verlaat het. Vóór daardie tyd was sy verbonde aan die Redaksie van *Die Christelike Vrou.*

Daar is reeds by meer as een geleentheid en op verskeie maniere hulde gebring aan mevrou Dina Smit vir haar bydrae in die Kerk en in die besonder aan die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging. Die bedoeling is nie om wat reeds elders gesê is hier te herhaal nie maar dit sal ook 'n leemte laat om nie in 'n album van hierdie aard melding te maak van hierdie besondere vrou en alles wat sy op kerklike terrein tot stand gebring het nie. Terwyl sy haar plek as predikantsvrou in die gemeente méér as volgestaan het, is sy in 1964 as visevoorsitter van die hoofbestuur van die NHSV verkies en in 1965 as nasionale voorsitter. Sy het vir *ágtien jaar* lank

in hierdie hoedanigheid gedien, tot in 1983, toe sy weens swak gesondheid moes uittree.

Almal wat haar in die gemeente geken het sal getuig van die bedrywighede waaraan sy op gemeentelike vlak deelgeneem het en van die uitstaande suksesse wat sy behaal het. Ten spyte hiervan, en bykomend daartoe, het sy nogtans die tyd en energie gevind om die vele verpligtinge verbonde aan die pos van nasionale voorsitter van die NHSV met onderskeiding na te kom. Te midde hiervan kom sy ook haar eerste plig, naamlik die van vrou en moeder in haar eie huislike kringetjie na. Juis hier, in huislike kring, ervaar sy ook die grootste smart wat 'n moederhart seker kán ervaar deur haar vierjarige kindjie aan die dood af te gee. Maar, begenadigde mens wat sy is, weerhou hierdie sielesmart wat sy moes deurstaan haar nie daarvan om voort te gaan met haar dienswerk in belang van haar gesin en die gemeenskap wat op soveel terreine op haar leiding steun nie. Wat was sy nie werd vir haar gesin, gemeente en Kerk nie!

In volgorde waarin hulle saam met hul mans in die gemeente betrokke was, het die volgende dames as voorsitters gedien van die Villieria-Tak van die NHSV: Mevrou Louise van Bergen 1949 tot 1958, mevrou Dina Smit 1959 tot 1970, mevrou Annatjie Botha 1971 tot 1977, mevrou Duveen Steenkamp 1977 tot 1989 en mevrou Magda Kuyper sedert 1989. Hierbenewens het die gades van hulppredikante in die gemeente ook hul bydrae gelewer tydens die ampstermyne van hul mans. Hulle was mevroue MJ Naude 1961 tot 1964, PJ Kruger 1965 tot 1967, FJH Buitendag 1967 tot 1968 en Rina Loader sedert haar huwelik met professor Loader in 1972 tot 1974. Ten tye wanneer daar nie predikantsvroue beskikbaar was om as voorsitter op te tree nie het susters uit die gemeente die pos tydelik gevul. Wyle suster Gracia Joubert het by meer as een geleentheid as voorsitter waargeneem wanneer die gemeente vakant was.

Dames wat reeds vir meer as 25 jaar by die NHSV-Tak Villieria betrokke is en steeds hul plek volstaan is susters Hettie Maloney, Callie Nagel, Hannie Swanepoel, Willa van Zyl en Anna Kruger. Naas hulle is en was daar talle susters wat elk 'n besondere bydrae tot die aktiwiteite van die sustersvereniging gelewer het. Onder die name wat beskikbaar is kom die volgende voor: Susan van der Merwe, Ada Radford, Rachel Stockhoff, Trudi Bezuidenhout, Suzie Wilken, Lizzie Pretorius, Alet Strydom, Rietjie Botha, Nonnie Beetge, Maggie Bruwer, Kotie Dorfling, Tinie Marais, Gertruida Herbst, Nelie Lombard, Hettie Brown, Florrie Swart, Poppie Venter, Janie Horn, Lorraine Navias, Martie Oelofse, Lenie Ridgard en tant Dorie Joubert.

Deur die jare van die gemeente se bestaan is daar baie tot stand gebring



*Suster Gracia Joubert. Jarelange lid van die NHSV-Tak Villieria en steunpilaar vir 'n hele paar voorsitters. Sy het self by tye as voorsitter waargeneem.*

deur die ywer en toewyding van die susters. Afgesien van die menigvuldige verpligtinge wat buite gemeenteverband deur hulle nagekom word, het hulle ook groot bydraes gelewer tot die stoflike welstand van die gemeente self. Die pragtige nagmaalstafeldoeke in gebruik deur die gemeente, elk in kunstige vierkantjies met besondere patroontjies, is deur tientalle susters saam geborduur. Die orrel in die kerk is deur hulle betaal en belangrike bydraes is gemaak tot die aankoop van matte, gordyne, meubels in die saal, 'n klavier, kombuistoerusting, groot skoonmaak- en verbeteringsprojekte aan geboue en geriewe in die moederskamer. Vir al hierdie bydraes het die gemeente groot waardering en dank hulle die goeie Hemelse Vader vir sulke offervaardigheid onder susterlidmate.

Die blymoedigheid waarmee die susters hul taak verrig word miskien die beste geïllustreer deur die liedjie wat hulle reeds in die tyd van mevrou Dina Smit gesing het by jaareindfunksies of wanneer 'n projek afgehandel is. Terwille van die bekoring wat dit vir talle van ons susters inhou, plaas ons dit graag hier:

*(Op die wysie van "Ek Wonder Wat my Hinder")*

*Daar is 'n lief ou plekkie*
*Waar ons tesame woon*

*Dit span oor al ons drome*
*Van vreugde steeds die kroon* *2 keer*

*Die ou jaar met sy trane*
*maar vreugde ook daarby*

*Is bykans reeds vergane*
*En slegs herinnering bly* *2 keer*

*En waar ons nou hier hede*
*In vreugde saam verkeer*

*is nou vir u ons bede*
*Die seën van die Heer* *2 keer*

(Goedgunstiglik ingestuur deur mev. Dina Smit)

**Kategese**

Oor die verloop van die afgelope 50 jaar is daar nagenoeg 1 550 jongmense in die gemeente Villieria toegelaat om belydenis van geloof af te lê. Dit verteenwoordig 'n gemiddeld van net meer as dertig per jaar. In die sestigerjare, voor die afstigting van Pierneef en Oos-Moot, is daar soms meer as 50 katkisante in dieselfde jaar toegelaat tot die aflegging van belydenis. Sedertdien, dit wil sê sedert 1968, het die getal gedaal tot 'n gemiddeld van 26 per jaar. Dit is min of meer in verhouding tot die getal lidmate van die gemeente wat ongeveer 2 000 was in 1968 voor die afstigting en sedertdien wissel tussen 730 en 800. Hierdie getalle weerspieël die belangrike feit dat daar nie 'n afname is in die persentasie jongmense wat belydenis van geloof aflê in verhouding tot die getal volwasse lidmate van die Kerk nie.

Sedert die stigting van die gemeente in 1947 tot nou toe het die volgende persone die amp van Kategesehoof, of Superintendent van Sondagskool, soos dit vroeër bekend gestaan het, beklee: Diaken LN Eksteen, ds. W van Bergen, ouderling EJP van Staden, ouderling RJ Visser, ouderling H Coertze, ouderling JHS Olivier, Ouderling MC Pretorius en ouderling Eddie van Staden. Laasgenoemde het die leisels in 1970 by ouderling MC Pretorius oorgeneem en beklee die amp sedertdien onafgebroke - 'n tydperk van meer as 26 jaar. Gedurende hierdie tyd het daar 666 katkisante belydenis van geloof afgelê, afgesien van die groot getalle ander kinders wat in die meer junior kategeseklasse onderrig ontvang het. Laasgenoemde getal is nagenoeg 140 per jaar.



*Ouderling Eddie van Staden. As kategesehoof vir bykans 27 jaar het daar 666 lidmate gedurende hierdie tyd belydenis van geloof onder sy toesig in die gemeente afgelê. Naas die predikant is daar min, indien enigiemand anders, wat meer vir die gemeente doen as ouderling Van Staden. Hy verteenwoordig die kerkraad reeds vir 26 jaar op die Ringsvergadering van Noordelike Pretoria en dien vir 25 jaar op die Ringskommissie. Hy en sy gade, Anne van Staden, is die ouers van mevrou Magda Kuyper, die huidige predikantsvrou van Villieria.*

Deur die jare heen was daar verskeie lidmate wat bereid was om kategetiese onderrig te gee. In 1968, net voor die afstigting van Pierneef en Oos-Moot, was daar nie minder nie as 38 kategete onder leiding van ouderling Johan Olivier by kategetiese onderrig betrokke! Dat daar ook nie 'n groot wisseling van personeel is nie en dat sommiges vir jare aaneen dien word bewys deur die feit dat die kerkraad oor die afgelope tien jaar toestemming verleen het aan slegs 61 persone om kategetiese onderrig te gee. Dit sluit kategete in vanaf die mees

# BOUKOMMISSIE VIR DIE KATEGESELOKALE 1981



*Van links na regs:* *Voor:* *Oudl. Andries van Rooyen, oudl. MC Pretorius, prof. dr. LJS Steenkamp en oudl. Gerrie van Rensburg.*
*Agter:* *Suster Willa van Zyl, oudl. DP Potgieter, oudl. Eddie van Staden, oudl. Thinus Pretorius (argitek), oudl. Pieter Stander en suster Gracia Joubert.*

junior klasse tot by finalejaar katkisante. Benewens kategetiese onderrig vir ouer skoolgaande kinders is daar sedert die vroeë tagtigerjare ook 'n junior-jeugvereniging gestig - die "kriewel Christene" soos hulle bekend is. Hul getalle beloop meer as 40 en hulle kom elke Woensdagmiddag byeen.

Voor die aanbou van die nuwe kategeselokale het die aanbieding van kategetiese onderrig heelwat probleme opgelewer, veral wanneer daar ook ander aktiwiteite gelykertyd daarmee op die kerkterrein plaasgevind het. Sedert die ingebruikneming van die kategeselokale in 1981 is hierdie probleem grootliks opgelos en kan kategetiese onderrig ongesteurd voortgaan, selfs terwyl daar ook ander bedrywighede aan die gang is. Daar

## KATEGETE: GEMEENTE VILLIERIA 1996



*Van links na regs:* *Voor:* *Sharon Earle, Lunien Claassens, Alet Strydom, Ds. Arie Kuyper, oudl. Eddie van Staden, Susan v.d. Berg, Marie Vermooten, Mari-Anne Earle.*
*Agter:* *Lizle Krause, oudle. Pieter Diedericks, Fanus Bothma en Gerrie Nel. Gerda Badenhorst, oudl. Johnie Jones, Joseph van Yken, Mari Viljoen, Niel Rynners.*

word nie net aandag gegee aan akademiese onderrig nie en ouderling Van Staden en sy begeesterde span kategete sorg dat daar voldoende afwisseling is. Die kinders neem op 'n gereelde grondslag deel aan allerlei ander kerklike aktiwiteite. Praatjies met opvoedkundige waarde word aangebied of by buurgemeentes bygewoon, uitstappies word gereël en die jaarlikse jeugpiekniek het reeds 'n instelling geword. Minstens een woord-en-lieddiens word elke jaar gehou waaraan die katkisante 'n besondere aandeel het. Hierbenewens word daar deelgeneem aan kompetisies op ring- en selfs sinodale vlak.

Die jeug geniet inderwaarheid besondere aandag in die gemeente en hiertoe het al die predikante wat tot dusver in Villieria gedien het hul deel bygedra. Elkeen van hulle het groot prys daarop gestel dat soveel moontlik aandag aan jeugsake gewy word en dat dit 'n hoë plek beklee op die prioriteitslys van pastorale pligte. Hiervoor bestaan daar groot waardering van die kant van die gemeente want almal besef die waarde daarvan dat om in die jeug te belê 'n belegging in die toekoms is!

# Deel 4

## *Predikante van Villieria :*

- *"So Onthou Ons ..."*

  *'n Terugblik Deur Vorige Leraars van die Gemeente*
- *Pastorale Hulp*
- *Ander Predikante by die Gemeente betrokke en Lidmate van die Gemeente as Predikante*

# PREDIKANTE VAN VILLIERIA


Ds. W. van Bergen


Ds. J.J. Smit


Ds. M.J. Naudé


Ds. P.J. Kruger


Ds. F.J.H. Buitendag


Prof J.A. Loader


Ds. H.N. Botha


Prof. L.J.S. Steenkamp


Ds. A.C. Kuyper


Ds. S.M. van Zyl

# "So onthou ons..."

## 'n terugblik deur vorige leraars van die gemeente

**DS. W VAN BERGEN Th C**

**Ds. Willem van Bergen is op 23 Januarie 1914 in die dorpie Boskoop in Nederland gebore en het sy teologiese opleiding aan die Universiteit Leiden in Utrecht, Nederland, ontvang. Hy het in 1937 na Suid-Afrika gekom. Hier het hy vir nog 'n jaar lank aan die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria (Nederduitsch Hervormde Kerk) gestudeer voordat hy in 1939 as leraar van die gemeente Volksrust bevestig is. Dieselfde jaar is hy met 'n Duitse dame, Luise Dettmar, getroud. Hulle het drie dogters en 'n seun gehad. In 1945 het hy 'n beroep na Bethal aanvaar en in 1949 na Villieria. Hier was hy, as eerste predikant van die gemeente, vir nege jaar werksaam voordat hy in 1958 eervol deur die Kerk ontslaan is. Hy is op 27 Julie 1996, op 82 jarige ouderdom, in Pretoria oorlede nadat sy gade hom reeds die vorige jaar ontval het. Net voor sy dood het ons die onderstaande herinneringe uit sy pen ontvang. Die dekbrief daarby, in sy eie handskrif op 82 jarige ouderdom, is as agtergrond gebruik op die omslag van hierdie bundel.**

### MY PERSOONLIKE HERINNERINGE

**Deur ds. W van Bergen**

In Meimaand 1949 is ek deur wyle professor Albert Geyser in die amp van predikant in die gemeente Villieria bevestig. Die plegtigheid het plaasgevind in die kerkgebou van die gemeente Noordelike Pretoria omdat Villieria nog nie oor 'n eie kerk beskik het nie. Die volgende dag het ek my intreepreek gelewer in 'n klaskamer van die laerskool Villieria.

Die gemeente het in dié tyd nog maar net die erwe besit waarop tans die kerkgebou en kerksaal staan. 'n Pastorie was daar

nog nie. Ons het met ons drie dogters gewoon in 'n huurhuis vir £15 per maand. Dit het ses vertrekke gehad waarby ingesluit is 'n kombuis, badkamer en studeerkamer.

Ons het maar hard aan die werk gespring. Daar moes op daardie tydstip nog baie gedoen word om Villieria as gemeente te laat fungeer. Ons moes maar met die gemeente praat oor die vermeerdering van inkomste want dié het maar sowat £35 per maand bedra. Voor vyf maande verby gegaan het het ons basaar gehou - onder bokseile. Die inkomste was sowat £600 waarvan ongeveer 'n kwart van buite die gemeente gekom het, onder andere van besighede en fabrieke.

Ek onthou daar was by die basaar 'n grabbelton wat nogal groot vermaak gegee het *(grabbelton = 'n houer waarin daar na voorwerpe rondgetas word. PJB).* Daarin was kleinighede en vir 'n shilling kon jy dan een pakkie daaruit neem. Ons het van 'n fabriek aan plastiekartikels 'n groot aantal gekry, omtrent 700, en dié was almal in die grabbelton. Die gevolg was dat 'n paar mans byna iedereen met een of meer pare sykouse opgeskeep gesit het. Ons vertel maar soos dit alles plaasgevind het. Na die basaar kon ons toe 100 stoele koop teen £1 stuk sodat die susters se sykouse nie meer aan die skoolbanke vashaak nie.

Maar nou meer ernstig. Die kerkbesoek en die belangstelling in die algemeen was bevredigend en daar was groei en vooruitsigte. Omtrent 'n jaar later het ons 'n netjiese kerksaal laat bou en daarin vele jare met voldoening en seën ons kerkdienste en ander funksies gehou.

Ons vertrou ons ouer lidmate, en onder hulle seker ook die susters, sal moontlik ons herinneringe, saam met die van hulle self, kan aanvul en saam met ons geniet.

Met hartlike groete en seënwense,
u oud-leraar

***W van Bergen***



## DS. JJ SMIT BA, BD, B Juris

**Ds. JJ (Japie) Smit het sy teologiese opleiding aan die Teologiese Fakulteit (Afd. A) van die Universiteit van Pretoria aan die einde van 1951 voltooi. Hy het agtereenvolgend in die volgende gemeentes gedien voordat hy in 1991 emeritaat aanvaar het: Florida 1952, Pietermaritzburg 1953, Ermelo 1956, Villieria 1959, Heidelberg 1970, Randburg 1972, Bejaarde Sorg 1977.**

**Gedurende die ampstermyn van ds. Smit in die gemeente Villieria (1959 - 1970) is daar veel tot stand gebring. Die sierlike kerkgebou op die hoek van Ben Swartstraat en 27ste Laan is onder sy leiding beplan en opgerig; die kerksaal is vergroot en verbeter en erwe is op strategiese plekke aangekoop met die oog op toekomstige afstigting. Die lidmatetal in die gemeente het so vermeerder dat twee gemeentes gelyktydig op 30 Junie 1968 kon afstig, naamlik Pierneef en Oos-Moot. Dit is alles vermag in die betreklike kort tydperk van elf jaar. Ds. Smit vertel hieronder een en ander oor sy ampstermyn in Villieria.**

## SO ONTHOU ONS GEMEENTE VILLIERIA

### Deur Ds. Japie Smit

### Van Platteland na Stad

Dit was vir my 'n grootse geleentheid en 'n onbeskryflike voorreg om my pastorale loopbaan vanaf 2 Januarie 1959 in die gemeente Villieria te kon voortsit. Na 'n verblyf in die hoëveldse gemeente Ermelo, waar ons die onbevange en warm gasvryheid van 'n plattelandse gemeente in ruime mate ervaar het, was dit of daar 'n huiwering in my hart was dat ons moontlik hier, in die koue onpersoonlike stad, 'n minder gulhartigheid en



*Ds. JJ Smit en mev. Dina Smit*

warmte in ons persoonlike verhouding met lidmate sou ervaar.

Wat was my dankbaarheid egter groot toe ons vanaf die eerste oomblik van ontmoeting en vestiging dieselfde uitreikende en welmenende gesindheid onder Villieria se medegelowiges geniet het. Ek dink nog steeds, in dankbare herinnering, aan die talle vriendelike helpers wat ons met ons aankoms gehelp nesskop het en sodoende, miskien onbewustelik, baie bygedra het om my moed te gee vir die dienswerk in die nuwe akker. Met ope arms, spontane blydskap, openhartigheid en onaangedikte goedgesindheid is ek, my vrou en drie kindertjies, Adriani (6), Hannelizie (3) en Jaco (drie maande) ontvang en tuis laat voel. En wat het ons daarna heerlik en gelukkig in die gerieflike pastorie te 26ste Laan 304 gewoon.

Op 1 Januarie 1959 is ons in die SAVF Saal verwelkom en op Sondag 14 Januarie is ek deur wyle ds. GPJ Grobler in die kerksaal, wat in ds. Van Bergen se bedieningstyd voltooi is, bevestig. My intreepreek het as teks gehad Númeri 10 vers 29: Ons trek na die plek waarvan die Here gesê het: Ek sal dit aan julle gee, trek saam met ons. Die gemeenteblad, wat kort na ons aankoms in die gemeente uitgegee is, het dan ook die naam "Trek Saam" gedra.

**Groei**

Die gemeente was by my aankoms in Villieria nog klein en fondse skraps. Die groeipotensiaal was egter onmiskenbaar daar en die lidmate was almal toegewyd en tot diens bereid. Sommer na die eerste Nagmaalsdiens het die gemeente dan ook die oprigting van 'n eie kerkgebou in beginsel aanvaar. 'n Boukommissie is óp die plek gekies en hulle het die taak met groot erns en toegewydheid opgeneem. 'n Ontwerp vir die kerkgebou deur die Argitekte Hartman en Van der Walt is aanvaar.

Die gemeentelede het met groot entoesiasme alle moontlike maniere van fondsinsameling op die proef gestel om die nodige boufondse te bekom. Geen

wonder dat die seremoniële sooispitfunksie so spoedig kon plaasvind en die hoeksteenlegging kort daarna, op 22 Oktober 1960. Ons was gelukkig dat ons destyds nog van die Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers gebruik kon maak.

**Orrelis**

Kort nadat die kerkgebou voltooi is, is 'n orrel geinstalleer wat destyds as van hoogstaande gehalte beskou is. 'n Orrelis moes toe egter gevind word. Om 'n keuse te maak uit veertig aansoekers was nie so maklik nie. Uitvoerings op die nuwe orrel is gegee en persoonlike onderhoude gevoer. Kenners is bygetrek om te help met 'n keuse en uiteindelik is die hoogsbegaafde Martin Oosthuizen aanvaar. Hoe diep het hy nie sedertdien in die harte van die gemeentelede ingekruip nie! Vandag, na soveel jare, begelei hy nog getrou en met uitstaande bekwaamheid elke Sondag die gemeentelike sang tydens die eredienste - op dieselfde orrel in dieselfde gemeente.

**Afstigting**

Die lidmatetal in die gemeente het vinnig en drasties toegeneem. Daar moes spoedig van pastorale hulp gebruik gemaak word. Verskeie predikante het in my tyd as mede-leraars in die gemeente gedien voordat daar op 30 Junie 1968 afgestig is. Slegs een week nadat die gemeente sy 21ste bestaansjaar gedenk het is twee gemeentes, naamlik Oos-Moot en Pierneef, gelyktydig afgestig. Op daardie tydstip het die lidmatetal die 2 000 kerf oorskry.

**Afskeid**

In 1970, na bietjie meer as elf jaar in die gemeente Villieria, het ons die beroep na Heidelberg aanvaar. In September van daardie jaar het ons daarheen verhuis en van Villieria, waar ons soveel beleef het, afskeid geneem. Die meelewing en ondersteuning wat ons in Villieria ontvang het bly tot vandag toe nog van die kosbaarste kleinode in die skat van ons herinneringe. Hier het ons van die mooiste mense, gelowig en getrou, onder ampsdraers en lidmate ontmoet en leer ken. Van hulle tel vandag nog onder ons vriende. En hoe geniet ek dit nie, na ál die jare wat so vinnig verby gesnel het, om soms op uitnodiging weer in die kerkgebou van Villieria die erediens waar te neem en daarna deur die geliefde ou vriende oorval te word met vriendelikheid en toegeneëntheid.

Ons innige dank aan die grote en genadige Vader dat ons die geleentheid gegun is om ook hier 'n plekkie te kon beklee en te arbei vir Sy komende Koninkryk. Ons het nooit kontak met Villieria verloor nie en deurentyd met groot belangstelling die gemeentelike aktiwiteite gevolg. By hierdie besondere mylpaal, die viering van die vyftigste bestaansjaar van die gemeente, dink ons met besondere deernis aan u en bid u die seën van die Heer van die Kerk toe, ook vir die jare vorentoe.

***Japie Smit***



**Mev. Dina Smit, eggenote van ds. Japie Smit, het, op ons uitnodiging, ook 'n bydrae vir die gedenkalbum gestuur. Mev. Smit is 'n besonder dinamiese mens en saam met haar man het sy hard gewerk in die gemeente. Onder haar inspirerende leiding het veral die sustersvereniging groot hoogtes bereik en baie tot stand gebring. Na die aanbring van die broodnodige veranderinge aan die kerksaal is dit uit erkentlikheid na haar vernoem, die Dina Smitsaal. In haar eie besondere styl vertel sy een en ander van haar en haar gesin se verblyf in Villieria.**

**GEMEENTE VILLIERIA ... ONS ONTHOU MET DANK EN VREUGDE**

**Deur Mev. Dina Smit**

**Platteland na Stad**

Langs die ver paaie van onthou ís en bly die verbintenis met Villieria steeds 'n groen oase van verkwikking, lafenis en dankbare vreugde.

Ons is na Villieria vanaf Ermelo, 'n kultuurbaken in Oos-Transvaal, waar ons nogal, na ons eie gebrekkige menslike vooruitskouing, gemeen het om lááánk te bly - veral omdat ek en my man albei op die platteland gebore en getoë is. Die gemeente daar se gesindheid was meelewend, eg en innig. Ons het drie kinders gehad, 'n seun en twee dogtertjies. Dit was kort na die geboorte van ons jongste dat ons aan die begin van Januarie 1959 die voorreg gehad het om die pastorie in Villieria te betrek.

Wat 'n onvergeetlike ervaring was ons verblyf nie hier nie! In die Moot het ons van die adel onder ons mense gevind. Onopgesmuk, opreg, hulpvaardig en gelowig. Hier het ons 'n stukkie *platteland* in die stad ervaar. Onvoorwaardelike liefde, blymoedige hoopverwagtinge en onwankelbare geloofsvertroue onder oud en jonk, groot en klein. Dit het ons besiel om, in biddende opkyk na Bo, onvermoeid en met oorgawe te werk in hierdie stukkie aardse wingerd. En wat was God se genade groot oor ons werk!

**Eie Kerkgebou**

Die gemeentesaal is reeds in ds. Van Bergen se ampstermyn gebou maar die aanwas van lidmate- en kindergetalle was só groot dat dit gou ondoelmatig geword het. Die behoefte aan 'n eie kerkgebou het terselfdertyd al sterker geword. Daar is dan ook nie lank getalm om aan albei hierdie sake aandag te skenk nie.

Die meedoen aan kerklike aktiwiteite deur lidmate was verstommend. Ook nie net in gemeentelike verband nie maar ook in die ring en by opvoedkundige inrigtings in die omgewing. Dit het baie daartoe bygedra dat daar 'n pragtige gesindheid tussen ons gemeente, susterkerke en skole in die gebied ontstaan het. Hierdie gesindheid blyk daaruit dat tydens elke kerkbasaar, wat jaarliks gehou is, uitnodigings gestuur is na alle pastoriepare van susterkerke, skoolhoofde en ander hoogwaardigheidsbekleërs in die omgewing. Burgermeesters, raadslede uit die omliggende stadswyke en Volksraad- en Provinsialeraadslede is dan saam met afgevaardigdes van hierdie instellings aan 'n keurige teetafel ontvang en deur die gemeente onthaal. Op húlle beurt het hulle ons gemeente geleer ken, begrip getoon vir ons behoeftes en ons pogings op alle terreine ondersteun. So het ons nie net kennisse geword nie maar ware vriende.

**Mini-Basaar**

Dit was die era van die mini-tabberds en Villieria kan seker aanspraak maak op die instelling van die naam "mini-basaar". Omdat daar fondse nodig was vir die talryke projekte wat tegelykertyd aangepak is, soos kerkbou, die herbou van die saal, die aankoop van gordyne en die aanbring van 'n verhoog en kombuisgeriewe by die saal, het elke wyk begin om op eie houtjie fondse in te samel en spoedig is die naam *mini-basaar* gebore, bedoelende 'n basaar op klein skaal in wyksverband. Idees vir fondsinsameling was talryk: konserte, voorskoot- en omtrent elke denkbare ander soort van uitstalling, kompetisies op talle terreine, karate- en stoeivertonings ....... en gebak! Daar was destyds min staatsdepartemente in Pretoria wat nie geweet het van die heerlike gebak uit die Villieria-gemeente nie. Ek en my man het baie



*NHSV 1968. Mev. Dina Smit sit op die boonste foto voor in die middel (met halssnoer aan). Onder háár leiding het die susters groot bedrae ingesamel en bygedra tot die verkryging of afbetaling van die gemeente se eiendom.*

van die aflewerings self gaan doen. O, die hoë toringgeboue en hysbakke wat nie wil wag dat albei gelyktydig, met arms hoog gestapel met houers, inklim en wolkwaarts styg nie. En gly een so 'n houer af .....

**Koeëlgate!!**

Die susters het hul eie spyseneringsbesigheid begin - met eenvormige drag en al! By watter uiteenlopende plekke is daar nie opgetree nie! Wie onthou nie nog Renosterkop en Skurwebergskietbaan nie? Met die sinkskuur en die onheilspellende koeëlgate net so bokant kophoogte; die primusstofies met hul lampoliereuk op ons keurige slaaigeregte, die Borgward met die opgeslane agterkap en die geurige kerrie uit die swart kastrolle wat aan die moeë skuts bedien is! En die lááng nag toe ons op rye tafels, soos op 'n voerband, *30 000 kosbakkies* gevul het vir skoolkinders wat by die Voortrekkermonument se amfiteater die "Wonder van Afrikaans" met fakkels en jubelende hartjies gaan vier het!

Die gemeentelike jaareindfunksies is altyd in die loweryke Fonteinedal gehou wat telkens op die eerste werksdag na die Nuwejaarsdag bespreek moes word om weer 'n plek te verseker. Hier is ook die Sondagskoolpiekniek jaarliks gehou met die kindertjies van die Andries Hendrik Potgieter Kinderhuis as eregaste van die gemeente.

**Vreugde en smart**

Ja, in Villieria het ons die geleentheid gehad om deur gemeentelede in die binnekring van hul gesinne, en hul harte, toegelaat te word; om so saam in vreugde en smart te deel. En hier het ons self ook die diepste smart beleef met die afsterwe van ons geliefde klein Hannelizie op vier

en ‘n halfjarige ouderdom, maar ook die vreugde ervaar van die geboorte van ons jongste, Dina-Marie. In dit alles het ons die meelewing ervaar van gemeentelede en vriende. En hoe is ons nie hierdeur onderskraag en verryk nie! Hoe kan ‘n mens die goeie Hemelse Vader genoeg dank vir sóveel onderskraging en inspirasie in jou eie swakke menswees?

Ons is saam met u almal dankbaar dat die gemeente Villieria in hierdie mate van welstand sy vyftigste verjaarsdag kan vier. Saam met u dank ons God vir leraarspare, ampsdraers, lidmate en kindertjies, sommige nie meer op aarde nie, maar tog almal wat meegehelp en gebou het aan hierdie pragtige gemeente. Mag Sy seënende hand steeds oop oor u uitgestrek wees.
Met innige dank en liefde,

***Dina Smit***



## DS. MJ NAUDE BA, BD

**Ongeveer twee jaar na die ampsaanvaarding van ds. Japie Smit in die gemeente Villieria het die lidmatetal in die gemeente so gegroei dat ‘n tweede standplaas geskep moes word. Die eerste predikant om hierdie standplaas te vul was ds. MJ Naude. Ds. Naude is op 12 Januarie 1957 georden met Silverton as eerste gemeente. Daarna het hy ook die gemeentes Swellendam (1959), Villieria (1961), Turffontein (1964), Pierneef (1968) en Bronkhorstspruit (1977) bedien voordat hy in 1980 tot hospitaalbediening deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering beroep is. Hy het in 1988 met emeritaat uitgetree. Ds. Naude het die onderstaande vriendelike boodskappie aan ons gestuur.**

## GELUKWENSE

### Ds. MJ Naude

Ek wil graag hiermee my en my vrou se hartlike gelukwense oordra met die feestelike gebeurtenis en die viering van die vyftigste bestaansjaar van die gemeente Villieria. Ons bede is dat die gemeente steeds van krag tot krag sal gaan en ‘n ereplek sal inneem onder die gemeentes van die Nederduitsch Hervormde Kerk.

Wat ons twee natuurlik nie van Villieria sal vergeet nie is die kerkbasaar wat jaarliks gehou is. Dit kan nie anders nie want ons jongste seun, Hannes, is juis tydens ons eerste ervaring van so ’n basaar in Villieria gebore. Dit was op 2 September 1961. Afgesien hiervan het ons ook nog talryke ander aangename herinneringe aan Villieria.

Met hartlike groete,

***Ds. en mev. MJ Naude***



*Ds. en mev. MJ Naude*

## DS. PJ KRUGER, BA, BD

**Ds. PJ Kruger het sy teologiese opleiding aan die einde van 1960 voltooi aan die Teologiese Fakulteit (Afd. A) van die Universiteit van Pretoria. Hy is op 28 Januarie 1961 georden en het agtereenvolgend in die volgende gemeentes van die Kerk gedien: Springs-Oos (1961), Villieria (1965), Sasolburg (1967), Parkrand/Witfield (1970), Standerton (1978) en Sasolburg 1982. Ongelukkig het ds. Kruger nie gereageer op ons uitnodiging om 'n bydrae te stuur vir plasing in die gedenkblad nie.**





*Ds. PJ Kruger*

## DS. FJH BUITENDAG, BA, BD

**Ds. FJH (Frikkie) Buitendag het Elandspoort as sy eerste gemeente gehad. Daar is hy op 22 Januarie 1956 georden. In 1958 is hy na Meyerton, in 1961 na Swellendam, in 1964 na Durban en op 17 Junie 1967 is hy in Villieria bevestig. Met die stigting van die gemeente Oos-Moot in 1968 het hy die beroep daarheen aanvaar. Hier het hy gedien tot met sy aanvaarding van emeritaat in 1990. Die onderstaande boodskap is van hom ontvang.**

## HERINNERING

**deur ds. FJH Buitendag**

Dit is vir ons 'n voorreg om by u gemeente se vyftigste bestaansjaar ons gelukwense en groete oor te dra.

Ons dink by hierdie geleentheid terug aan dertig jaar gelede toe ons luisteryk in die gemeente ontvang is. In vergelyking met tydperke wat predikante gewoonlik in gemeentes dien, was ons verblyf in u midde maar kort: van Junie 1967 tot Julie 1968. Met die afstigting van Pierneef en Oos-Moot van Villieria in Junie 1968 het ons na die nuwe gemeente, Oos-Moot, gegaan. In die oë van ons Sender is tyd egter nie so belangrik nie. Vir Hom is "een dag soos duisend jaar en duisend jaar soos een dag".

Wat mooi herinneringe betref staan Villieria nie in my en my gade se gedagtes terug nie. Die hartlikheid waarmee ons, tot vandag toe nog, daar ontvang word, wat die geleentheid ookal mag wees, gaan nie ongemerk verby nie.

So sal die dag van ons ontvangs as leraarspaar in die gemeente ons ook altyd bybly. Die pragtige ''Oeslied'' wat ons deur die gemeente-sanggroep toegesing is sal ons altyd bybly.

Voor ons koms na Villiria was ons in Swellendam en Durban, maar as Transvalers het ons albei dadelik tuis gevoel in Villieria.

Langs hierdie weg wil ons u God's rykste seën vir die toekoms toebid. Mag u as gemeente vorentoe ook Sy liefde uitstraal soos wat u dit tot vandag toe nog gedoen het.

***Ds. en mev. FJH Buitendag***





*Ds. en mev. FJH Buitendag*

**PROF. JA LOADER, D Litt, DTheol DD**

**Professor JA (Jimmie) Loader is die enigste van die predikante wat vantevore in Villieria gedien het wat ook hier georden is. Dit het op 21 Junie 1970 plaasgevind. Hy is 'n uiters begaafde persoon en het sy studies voortgesit selfs tydens sy ampstermyn. Aan die einde van 1974 beëindig hy sy ampsdiens in die gemeente om voltyds verder te studeer. Vanaf 1976 tot 1985 was hy deeltyds verbonde aan die gemeente Newlands terwyl hy as professor by die Universiteit van Suid-Afika (UNISA) gedien het. Professor Loader is 'n uitstaande akademikus wat nie net in Suid-Afrika nie maar ook ver buite die grense van ons land hoë aansien geniet. Tussen al sy belangrike werk het hy die tyd ingeruim om die onderstaande boodskap vir opname in hierdie feesalbum te skryf. Ons plaas ook die dekbrief daarby, in sy sierlike handskrif, net soos dit ontvang is.**



*Prof. dr. JA Loader*

## DIE ROTS VAN HULP

**Deur prof. JH Loader**

Op Sondag 20 Augustus 1972 was dit my voorreg om voor te gaan by die nagmaalsdiens ter viering van die gemeente Villieria se silwerjubileum, soos ons die kwarteeufees genoem het. Die preek het gegaan oor die betekenis van die gedenksteen waarvan ons in 1 Samuel 7:12 lees. Die teks was die enkele woord **"Ebenhaéser"**, deesdae **"Eben Haeser"** gespel (nog steeds verkeerd, want die nuwe Afrikaanse vertaling maak ook maar of 'n z nie in Afrikaans gesê kan word nie; dit moet eintlik **"Ebén-Haézér"** wees).

Die meeste ouer mense wat nog egte Bybelkennis geleer het, ken die naam uit die verhaal van Samuel. Maar wat beteken die naam? Dit was vroeër 'n gewilde Bybelvasvravraag. Almal het geantwoord: "tot hiertoe het die Here ons gehelp" - *en dan was dit verkeerd:* Die naam beteken **"Rots van hulp"** en die woorde van Samuel **"tot hiertoe het die Here ons gehelp"** gee nie die betekenis nie, maar die *rede* waarom hy die rots as teken vir Israel opgerig het.

'n Gedenkteken kyk terug én vooruit. Dit herinner én bemoedig. Daarom kon ons oor Samuel se gedenkteken by geleentheid van 'n nagmaalsviering praat. Want die nagmaal is eweneens 'n teken wat terug wys - na Christus se kruisoffer - én vooruitwys - na wanneer Hy weer saam met sy gemeente fees sal vier, dié keer by die bruilofsmaal wat kom.



UNIVERSITY OF SOUTH AFRICA

P.O. Box 392 Pretoria 0001
Telegrams Unisa
Telex 3777

Telephones

Our reference

12 Maart 1996

Geagte broeder Botha,

Baie dankie vir u uitnodiging om by te dra tot Villieria se goue bundel. Die gemeente lê my na aan die hart al het ek die afgelope kwarteeu maar selde daar gepreek. Dit is immers my vrou se grootwordgemeente (net soos mev. Kuyper-Van Staden s'n) – die gemeente se goue jubileum is my en my vrou se silwerjubi=leum.

Hier is my bydrae. Ek hoop dit val in u smaak. Ongelukkig het ek geen foto van myself nie. U kan 'n goeie persfoto van my egter maklik by ds. P.J. de Beer van 'Konteks' kry.

Groete en seënwense.

J.A. Loader

Prof. J.A. Loader
Altonstraat 63
Lynnwood Glen
0081 Pretoria

*Die sierlike handskrif van prof. Loader*

As ek so uit 'n afstand na die gemeente Villieria kyk, het ons nie verniet op 20 Augustus 1972 vol hoop vorentoe gekyk nie. Die geskiedenis van die eerste 25 jaar het ons rede tot dankbare terugkyk én hoopvolle vooruitkyk gegee. As die gemeente nou weer terugkyk na die steen wat destyds opgerig is, sal dit 'n blik op 'n verdere geskiedens van vooruitgang wees. Daar was gedurende hierdie jare baie wat in ons kerk te beleef was. Dit was nie altyd maklik nie. Maar Villieria het gegroei en gebloei ten spyte daarvan. Wanneer u as gemeente nou weer fees vier, sal u vanselfsprekend terugkyk. *U sal ook vorentoe moet kyk, na die toekoms wat ongetwyfeld vir ons as Kerk nie maklik sal wees nie.* Ek groet u met die wens dat u nou weer, júis nou, met nuwe hoop na die toekoms sal draai. Want as u terugkyk, sal u sien die Rots staan nog daar. Hy wat destyds die bron van ons verwagting was, is dit nog steeds. Dit kan nie deur moeilike tye wat vir ons Kerk, en dus ook vir Villieria wag, ongedaan gemaak word nie.

***JA Loader***



## DS. HN BOTHA, BA, BD

**Ds. HN (Hennie) Botha het hom, soos die meerderheid van ons predikante sedert die dertiger jare, aan die Universiteit van Pretoria, by die Teologiese Fakulteit (Afd. A), as predikant bekwaam. Hy het aan die einde van 1964 sy studies voltooi en is die jaar daarop, op 24 Januarie 1965, te Pretoria bevestig. In 1966 is hy na Pretoria-Suid en in 1967 na Van der Hoff. Hiervandaan is hy na Villieria beroep waar hy op 17 Januarie 1971 bevestig is. In 1977 neem hy die beroep na Tzaneen aan en in 1986 na Marble Hall. Hy en sy gade het elkeen 'n gewaardeerde bydrae vir plasing in die Gedenkalbum aan ons gestuur.**

## HERINNERINGE AAN VILLIERIA

### Deur ds. HN Botha

Ek neem graag die geleentheid te baat om in u gedenkblad, wat die vyftigjarige bestaan van die gemeente Vilieria in herinnering roep, met groot dankbaarheid 'n kort bydrae te lewer.

Ek en my gesin was bevoorreg om vanaf die begin van 1971 tot aan die einde van 1976 in die gemeente te dien. Die gemeente van Villieria, waarvan die belydende lidmatetal gewissel het tussen 700 en 800, was voorwaar 'n handvol. Gelukkig het die kerkraad vir hulp gesorg, eers in die persoon van ds. (tans prof.) Loader as mede-leraar en later prof. Bart Oberholzer as pastorale hulp. Prof. Loader was pas afgestudeer en het hier in Villieria aan sy goeie vrou, Rina, geholpe geraak. Prof. Oberhozer het later die pos as Dekaan van die Fakulteit Teologie (Afd. A) aan die Universiteit van Pretoria beklee. Ek glo nie prof. Loader was vantevore, of daarna, weer so by jeugwerk in die kerk betrokke as juis in hierdie tyd toe hy Rina by die



*Ds. Hennie en mev. Annatjie Botha*

jeugvereniging leer ken het nie. Ek kan ook nie nalaat om te meld watter insig en ervaring ek tydens prof. Oberholzer se bystand opgedoen het nie.

Toegewyde ampsdraers, wat op positiewe wyse en met oorgawe hul ampspligte nagekom het, was die vernaamste rede waarom die gemeente so goed gefunksioneer het en gemeentesake meesal vlot verloop het. Ouderling M C Pretorius was die kassier en 'n beter een kan geen gemeente ooit verlang nie. Ouderlinge Leppan, Dyman en Roelf Marais het agtereenvolgend die amp van skriba beklee. Ouderling Eddie van Staden het destyds reeds, met groot onderskeiding, die kategesewerk in die gemeente as Superintendent behartig.

Met ouderling Tinus Pretorius as argitek is die huidige pastorie beplan en gebou. Daarna is ook die kategeselokale beplan wat later, in prof. Steenkamp se ampstermyn, voltooi is.

Vir my persoonlik was die alles-oorheersende hoogtepunt van my bedieningstydperk in die gemeente Villieria, die volgehoue uitstekende kerkbesoek van die lidmate. Dit het dit vir my moontlik gemaak om die kerntaak van 'n bedienaar van die Woord, die prediking van die Evangelie, met groot vreugde te kon uitvoer.

Ek groet die gemeente Villieria met opregte en hartlike gelukwense met u vyftigste bestaansjaar. Mag die Here se seën op u as gemeente rus en Sy bouwerk voortduur tot op die dag van die voleinding.

***Ds. Hennie Botha***



**Mevrou Annatjie Botha, eggenote van ds. Hennie Botha, het ook haar herinneringe op skrif gestel en ons plaas dit ook hier.**

## ‘N TERUGBLIK OP VILLIERIA

**Deur Mev. Annatjie Botha**

Ons het in Januarie 1971 in Villieria gearriveer met ‘n baba, Danhauser (3 weke), Hendrik (twee jaar) en ons dogter Johanneth (4 jaar). Wát ‘n aanpassing vir sulke kleuters in ‘n stad vanaf die platteland. ‘n Dramatiese aankoms boonop met die breek van die meubelvervoerwa op die pad. Maar met ons aankoms was al die gemeentelede vriendelik en het ons dadelik tuis en welkom laat voel. Willa van Zyl en klein Tiana het ons nie net ingewag nie maar sommer dadelik begin help met die uitpakkery.

Die eerste aand was die liggies van die stad vanaf die pastorie, hoog in Crotsstraat, vir ons almal te pragtig. Die pastorie was teen die skuinste van die Magaliesberg geleë met ‘n hele aantal trappies om te klim. Na ‘n paar maande hiervan, en ‘n besoek van ouderling Louis Changuion, wat die gesukkel van die kinders teen die trappies uit gade geslaan het, is daar besluit om ‘n nuwe pastorie nader aan die kerk te bou. Dit het sommer vinnig gegaan en voordat die nuwe pastorie nog begin bou is, is die bestaande een verkoop en moes ons vir ses maande in ‘n huurhuis langs die OK in Waverley gaan bly. Hier het ek die onvergeetlike ondervinding gehad dat my jongste, Danhauser, toe so ongeveer een en ‘n half jaar oud, weg geraak het. Nadat almal in die omgewing reeds op hol gejaag is en begin soek het, is hy uiteindelik in die winkel gevind waar hy lekkers gaan vra het.

Die nuwe pastorie was werklik gerieflik en baie doelmatig en, plattelanders wat ons is, het ons dadelik begin tuin maak. Darem met die hulp van Bennie Roos. Hier is ook menige rugbybal, ten aanskoue van en tot leed van die buurman, oor die muur geskop.

Ek dink vandag nog met waardering terug aan die NHSV van Villieria. Die aandbyeenkomste was aangenaam met goeie aanbiedings en is in groot getalle deur die susters bygewoon. Die spyseniering op Saterdae tydens troues en ander funksies, met vlytige hande en opgewekte gesigte van die helpende dames, wek ook nog heimweë. Ek onthou ook die jeugkonserte, onder leiding van die Badenhorsts. Alles was hoogtepunte maar daar is te veel om op te noem.

Ek was persoonlik ook betrokke by die kategese, dié van die heel kleintjies. Hier het Johanneth op vierjarige ouderdom haar eerste diploma ontvang. Sy onthou ook vandag nog vir “oom Thinus” (Pretorius) wat kwaai was en dink nog met deernis aan “oom Eddie” (van Staden) wat so mooi met hulle gepraat het.

Villieria gemeente was vir ons as gesin van die sierlikste boustene op ons kerklike weg. Ons is saam met u dankbaar vir vyftig jaar se voortbestaan en hoop en vertrou dat dit in die jare vorentoe net goed sal gaan en dat u net die rykste seën op u werk sal ontvang.

***Annatjie Botha***



## PROF. LJS STEENKAMP,

**MA, BD, D Phil**

**Ds. (tans professor) LJS Steenkamp en sy gesin is gedurende Junie 1977 in Villieria ontvang. Voor dit was hy predikant in die gemeente Ogies waar hy op 27 Januarie 1973 georden en bevestig is. Aan die begin van 1989 is hy as Direkteur van KITAL aangestel en in 1990 as hoogleraar aan die Universiteit van Pretoria (deeltyds). In Julie 1994 is hy as professor aan die fakulteit Teologie (Afd. A) aan die Universiteit van Pretoria aangestel in**

**die pos van Direkteur van die Sentrum vir Teologiese navorsing en Toerusting. Hy het die grade BA, BD aan die einde van 1972 behaal, MA in 1981 en D Phil in Wysbegeerte in 1987. Hieronder werp Professor Steenkamp self 'n teruglik op sy en sy gesin se verblyf in die gemeente Villieria.**

## ONS VERBLYF IN VILLIERIA

**Deur prof. Lourens Steenkamp**

By my en my gesin se aankoms in die gemeente Villieria was daar iets oor die 700 belydende lidmate. Hierdie getal het egter geleidelik toegeneem tot ongeveer 800 in 1988 toe ons uit die gemeente weg is. Vandag, by terugskouing, kan ek getuig dat die elf jaar wat ek in Villieria gedien het, van die gelukkigste jare van my ampsbediening was. Hierdie geluk het my hele gesin met my gedeel. Almal van ons, ek en my gade Duveen, asook ons kinders, Pieter, Charl, Theresa, Lourens en Angelique het die wonderlikste vriendskappe hier gesluit.

Vir my was die opvallendste van die gemeente die onblusbare ywer en geloof waarmee die lidmate op geestelike en stoflike gebied meegewerk het, soos een groot gesin, tot uitbreiding van die Evangelie. Dit was werklik nooit nodig om oor kerkbesoek, offerbereidheid, beskikbaarheid vir die ampte ensomeer te praat nie. Terselfdertyd was dit vir ons'n bron van inspirasie om die groot belangstelling en betrokkenheid van die susters te ervaar. 'n Mens besef nie aldag die werklike waarde daarvan as die susters in 'n gemeente hul bereidwilligheid tot barmhartigheidsdiens so ten volle beskikbaar stel nie. Ek huiwer uit die aard daarvan om uitsonderings te maak, maar noem tog die name van tant Gracia Joubert, Isabel Minnaar, Corrie Boom, Riekie Botha, Willa van Zyl en Lizzie Pretorius. Ek weet daar was nog vele ander.

Die jeugvereniging was ook besonder aktief en het waardevolle bydraes gelewer tot gemeentelike aktiwiteite. Uitstappies, funksies wat hulle self gereël het en geestelike werk wat hulle verrig het was die resultaat van sterk leierskap en volgehoue steun wat van besondere jong mense uitgegaan het. Daar was onder diegene wat sterk leiding geneem het persone soos die huidige predikantspaar van die gemeente, ds. Arie en mev. Magda Kuyper (toe nog Magda van Staden), Paul en Eddie Grobler, Andries Pretorius en Rolien Botha. Ek moet ook gewag maak van die op en wakker jeugouderlinge soos Tinus Pretorius, Hannes van Zyl, Gerhard Kock en Ferdie Botha wat destyds op die kerkraad gedien het.

Die kategese, wat sinvol by die jeugwerk aangesluit het, het die "kennisaspek" van die geloof so terug gebring dat dit met die regte gesindheid en dankbare dienswerk en handelinge gestalte gevind het. Die persoon van ouderling Eddie van Staden, wat as kategesehoof ononderbroke gedurende die periode gedien het, was altyd vir al die kinders in die gemeente, en ook vir ons as gesin in die pastorie, 'n ware vadersfiguur. Saam met hom was daar talle ander kerkraadslede en lidmate wat gehelp het met die vorming van die kinders in die gemeente. Rudolph Dyman en Hannes van Zyl, albei reeds oorlede, het veral reusewerk op hierdie terrein verrig. Die instelling van die junior jeuggroep (laerskoolkinders) het in dié tyd plaasgevind en het uiters suksesvol geblyk te wees.

Die ouderlingevergadering, onder die selfstandige voorsitterskap en leiding van oom Piet Botha en Rudolph Dyman, en die diakensvergadering onder Willie Jacobs en andere, het hul so toegerus dat ampsdraers hul wyke uitgebou het tot hegte eenhede, wat byna soos familie-eenhede lief en leed gedeel het en selfs uitgereik het na kerkloses en buite-kerklikes in hul omgewings. Dit het my dan

ook gedurende die elf jaar van bediening in Villieria getref dat daar 'n volgehoue stroom van volwassenes deur evangelisasie tot die gemeente toegevoeg is. Dit was vir my die bewys dat die gemeente werklik met hul geloof na binne maar ook na die wêreld daarbuite leef.

Wat die oprigting en instandhouding van die gemeente se vaste eiendomme betref dink ek aan uitnemende steunpilare soos Hannes van Zyl, Peet Dorfling, Dirk Lombard, Gerrie Nel en Ferdie Botha. As eiendomskomitee het hulle groot projekte aangepak en deurgevoer.

Hieronder tel die kategese- en gemeentekomplekse, groot opknappingswerk aan die kerkgebou self, die oprigting van 'n muurbalbaan en die deurlopende onderhoudswerk aan die kerkkompleks en pastorie. Hulle was ook verantwoordelik dat belangrike onderhoudswerk aan die kerk se orrel betyds en gereeld gedoen is. 'n Baie nuttige en belangrike aanwins was die aankoop van 'n doelmatige bussie van ongeveer dertig sitplekke vir die gemeente. Hierin het Ben Greyling en Willie Jacobs die leiding geneem en 'n groot aandeel daarin gehad dat dit kontant betaal is. Hiermee is bejaarde lidmate na die eredienste aangery, die jeug rondgeneem en bejaardes meer as eenkeer op toere geneem, selfs so ver as die Noordkus van Natal en die Krugerwildtuin.

Die adminstratiewe sake van die gemeente is bedryf deur Roelf Marais as skriba, oom M C Pretorius as kassier, oom Petrus Swanepoel as skriba vir registrasie en oom Pieter Stander as administratiewe beampte. Almal van hulle het hul werk met die grootste nougesetheid gedoen, bekwaam en pligsgetrou. Oom Pieter Stander is later, weens swak gesondheid, vervang deur Susan van Zyl maar die ander drie het hul onderskeie poste vir die volle termyn van my verblyf in die gemeente beklee.



*Prof. dr. Lourens Steenkamp*

Die hoogste bevrediging wat ek tydens my ampstermyn in die gemeente ervaar het was die samewerking met professor JP Oberholzer as pastorale hulp. Sy dinamiese deelname aan gemeentelike werk en die krag en meelewing wat daar van hom uitgegaan het, was nie net vir my persoonlik nie maar ook vir my gesin van onskatbare waarde. Vir hom het die gemeente ook net die hoogste waardering gehad, veral vir die prediking wat hy so treffend kon doen en die inspirasie wat daar van sy kant af uitgegaan het tydens huisbesoek.

Die Here was waarlik vir ons goed gedurende ons verblyf in die ruimte van die gemeente Villieria. Die termyn wat ons daar kon deurbring sal altyddeur as verrykende tydperk voortleef in die herinneringe van my, my vrou en al ons kinders. Ons bede by hierdie besondere mylpaal in die gemeente se bestaan is dat u nie hier sal ophou nie maar met krag en ywer sal voortgaan om in die wingerd van die Heer van die Kerk te werk en dat Sy seën daarop sal rus.

***Prof. LJS Steenkamp***



# Pastorale hulp

**Professore as Pastorale Hulp**

**Benewens medeleraars wat die voltydse predikante van tyd tot tyd bygstaan het, was die gemeente Villieria ook bevoorreg om bystand te ontvang van persone wat as pastorale hulp gedien het. In al vier gevalle was hierdie persone as hoogleraars verbonde aan die Universiteit van Pretoria. Hulle was die volgende:**

## PROF. FJ VAN ZYL, BA, DD

Prof. Van Zyl het in die vroeë sestigerjare as pastorale hulp in die gemeente opgetree. Hy is op 28 Mei 1939 georden en het agtereenvolgend in die volgende gemeentes gedien: Johannesburg 1939, Standerton 1941, Lydenburg 1948, Springs 1949, Wonderboompoort 1957. In 1960 is hy as hoogleraar aangestel aan die Fakulteit Teologie (Afd. A) van die Universiteit van Pretoria. Hy het emeritaat aanvaar in 1978 waarna hy egter weer as pastorale hulp gedien het in die gemeentes Potchefstroom-Noord in 1978 en Weltevreden sedert 1983.

## PROF. JP OBERHOZER, MA, DD

Professor Oberholzer het sedert 1975 vir meer as tien jaar as pastorale hulp in Villieria opgetree, selfs nadat hy as Dekaan van die Fakulteit Teologie (Afd. A) aan die Universiteit van Pretoria aangewys is. Nadat hy op 11 Februarie 1951 georden is het hy as predikant in die volgende gemeentes gedien: Salisbury 1951, Boksburg 1954, Middelburg 1956, Rustenburg 1959, Pretoria 1963 en Verwoerdburg 1965. In 1971 word hy hoogleraar en in 1988 Dekaan van die Fakulteit Teologie (Afd. A) aan die Universiteit van Pretoria. Hy het emeritaat aanvaar in 1992.

## PROF. PS DREYER, MA, DD, PhD, Drs Phil

Professor Piet Dreyer was vir 'n tyd lank ná professor Oberholzer by Villieria as pastorale hulp betrokke. Hy was vanaf 1944 tot 1953 predikant in die volgende gemeentes: Pretoria 1944, Witbank 1945, Potchefstroom-Noord 1950. In 1953 is hy as professor aan die Universiteit van Pretoria (Dept. Wysbegeerte) aangestel. Hy het in 1985 emeritaat aanvaar. Hy is steeds redakteur van die Almanak, wat jaarliks deur die Kerk uitgegee word.

## PROF. JH KOEKEMOER, BA DD

Prof. Koekemoer het sedert 1992 vir etlike jare as pastorale hulp in die gemeente Villieria gedien. Die pos van pastorale hulp in die Kerk is in 1995 deur die Algemene Kerkvergadering afgeskaf om die geleentheid vir jong afgestudeerde predikante te bied om in gemeentes behulpsaam te wees. Prof. Koekemoer het egter steeds by die gemeente van Villieria betrokke gebly deur 'n bepaalde aantal preekbeurte per jaar waar te neem. Hiervoor het die gemeente net die grootste waardering. Prof. Koekemoer is op 23 Januarie 1960 georden en het as predikant gedien in die gemeentes Turffontein (1960), Bethal (1963), Zuurfontein (1965), Pretoria-Suid (1972). In 1978 is hy aangestel as Direkteur van KITAL. In 1987 het hy hoogleraar geword. Hy is steeds aan die Teologiese Fakulteit (Afd.A) van die Universiteit van Pretoria verbonde. Met die uittrede van prof. Oberholzer in 1992 is prof. Koekemoer as Dekaan van die Fakulteit aangestel.



*Prof. dr. FJ van Zyl*



*Prof. dr. PS Dreyer*



*Prof. dr. JP Oberholzer*



*Prof. dr. JH Koekemoer*

***Die vier hoogleraars wat in Villieria as pastorale hulp gedien het.***

*Prof. Oberholzer was vir etlike jare lank voorsitter van die Algemene Kerkvergadering en vanaf 1988 tot 1992 het hy as Dekaan van die Fakulteit Teologie (Afd. A) aan die Universiteit van Pretoria gedien. Prof. Koekemoer het prof. Oberholzer in 1992 opgevolg as Dekaan van die Fakulteit en dien tans nog in die pos.*

# Ander predikante by die gemeente betrokke en lidmate van die gemeente as predikante

**Ander Predikante by die Gemeente Betrokke**

Afgesien van ds. CS van H Steenekamp, wat die gemeente Villieria as konsulent gedurende die eerste ses maande van sy bestaan gedien het, kom die name van die volgende leraars, wat in een of ander hoedanigheid by die gemeente betrokke was, ook in die kerkraadsnotule voor:

Ds. Thomas F Dreyer, ds. AJ van Staden, prof. dr. AS Geyser, ds. GPJ Geyser, ds. (later dr.) LM le Roux, ds. PA Geyser.

**Lidmate van die Gemeente as Predikante**

Verskeie leraars van die Hervormde Kerk kom uit die Villiera gemeente. Ongelukkig beskik ons nie meer oor al die name nie, maar die volgende is bekend:

Abel Botha (oorlede), DJ Struwig (Delmas), Fanie Schutte (Losberg), Jan Schutte (Evander), Arie Kuyper (Villieria), Erna (Venter) Oliver (Nelspruit), Peet Swanepoel (Nelspruit) en Pieter Steenkamp (Wapadrant).

# Slotwoord

**Kyk Vorentoe**

In sy boodskap aan die gemeente Villieria, wat hierin opgeneem is, wys professor Loader op die volgende treffende waarheid: *'n gedenkteken kyk terug én vooruit, dit herinner én bemoedig.* Dat ons, op pad na die eindbestemming, by die vyftigste bestaansjaar van die gemeente gaan stil staan en terug gekyk het, is reg en goed. Uit die herinnering aan wat was, aan dit wat tot stand gekom het en hoe alles tot stand gebring is, word weer nuwe moed gebore. Daar word geleer uit ondervinding wat opgedoen is en wysheid geput uit suksesse wat behaal is. So word die waarheid van die spreuk uit die mond van ons groot staatsman, president Paul Kruger, na vore gebring: **Neem uit die verlede dit wat goed en edel is en bou daarop die toekoms.**

In hierdie bundel is daar vér in die verlede van die Kerk terug gekyk. Daar is by baie mylpale verby gegaan op die pad waarlangs ons Christen-voorgeslagte en ook ons self gebring is; almal daarvan gedenktekens om *te herinner en te bemoedig.* Daar is oneindig baie wat daaruit geneem en deel gemaak kan word van die "wapenrusting" wat aangetrek kan word om die toekoms mee tegemoet te gaan. Wanneer daar egter klaar na die verlede gekyk is moet daar immers weer omgedraai en die blik op die toekoms gerig word. Daar kan nie onbepaald stil gestaan en nét terug getuur word nie; ons moet voortgaan op die pad waarop ons ons reeds sedert die koms van Christus bevind het en steeds bevind.

Dit is ons nie beskore om te weet hoe lank die pad vorentoe nog uitgestrek lê of hoe ver die eindbestemming nog is nie, maar ons weet minstens wát die eindbestemming sal wees. Dit is daardie dag en tyd waarvan die Hoof en Heer van die Kerk, Jesus Christus, self aan ons sê: **Wanneer die Seun van die mens in majesteit kom en al die engele saam met Hom, sal Hy op sy koninklike troon gaan sit. Al die volke sal voor Hom bymekaar gemaak word, en Hy sal die mense van mekaar skei soos 'n wagter die skape van die bokke skei.** (Matteus 25: 31 - 32.) Laat ons dus voortbeweeg op die weg wat ons as Kerk en gemeente tot hiertoe bewandel het, in vreugdevolle afwagting van die blye dag waarop Sy belofte aan ons in vervulling sal gaan. Daar eers sal die pad ten einde loop en die eindbestemming bereik wees.



# Dankie!

'n Mens kan nie al die werk aan 'n bundel van hierdie aard vingersiel-alleen doen nie. Jy het hulp nodig. Dit het ek dan ook in ruime mate en uit vele oorde ontvang. 'n Ondankbare mens was ek nog nooit en wil dit ook nie in hierdie geval wees nie. Vandaar hierdie kort woord van dank.

Ondervinding het my al geleer om in gevalle soos hierdie altyd my vrou, Annie, se naam eerste te noem. Alle getroude broeders sal verstaan dat ek dit eerder doen terwille van 'n rustige huislike atmosfeer as om egoïstiese oorwegings. Afgesien daarvan dat sy besonder behulpsaam was met die opspoor van bronmateriaal en die insameling en kategorisering van noodsaaklike inligting, is sy ook 'n proefleser *en kritikus* van formaat. Hierby voeg ek graag ook my dank vir geduld wat sy beoefen het tydens die meer beproewende tye wat onafwendbaar moes opduik en, veral, vir die menige koppietjie verfrissende drinkgoedjies.

Daar was baie lidmate en oudlidmate van die gemeente Villieria wat aan my interessante gegewens verskaf het, hetsy by wyse van mondelinge mededelings, fotos of geskrewe stukke. Alles daarvan het bygedra tot die nodige agtergrond-kennis om die bundel saam te stel. Om elkeen van hulle by naam te bedank sal onprakties wees en daarom vertrou ek dat hulle hierdie ietwat ongewone wyse van kolektiewe bedanking, of bedanking in die bondel, sal aanvaar. Diegene wie se bydraes gebruik is geniet nietemin erkenning in die bronnelys hierby.

Die kerkkantoor, en daarmee word eintlik daardie klompie gesiglose mense wat as die amptenare van die Kerk bekend staan bedoel, was op vele maniere behulpsaam; dikwels sonder dat hulle dit bewustelik gedoen het. Letterlik honderde brokkies inligting is langs verskeie weë tot my beskikking gestel. Dit was louter genot om so in die skat van geskiedkundige gegewens te delf totdat mens bykans daarin verlore kon raak. Hier kan ek dit nie verhelp om melding te maak van hoe diep ek andermaal onder die indruk gekom het van die werk wat daardie ou reus op die terrein van kerkgeskiedenis, wyle professor Fanie Engelbrecht, alles gedoen het nie. En daarmee wil ek geen afbreuk doen aan enige van sy voorgangers, opvolgers of ander kollegas en hulle besondere bydraes op hierdie gebied nie. My opregte dank aan die kerkkantoor, en by name doktor Paul de Beer, vir toestemming verleen om van die werke van prof. Engelbrecht en ander argiefmateriaal, waarvan die Kerk oor die outeursreg beskik, gebruik te maak.

Daar is meer as honderd fotos in hierdie album opgeneem. Dit sou nie moontlik gewees het sonder die hulp en kundigheid van Willie Jacobs nie. As professionele fotograaf het hy sy dienste en fasiliteite gratis tot ons beskikking gestel. Lesers kan die waarde daarvan self beoordeel. Ek wil hom graag langs hierdie weg bedank vir die onbaatsugtige wyse waarop hy 'n groot bydrae gelewer het.

Om die bundel teen 'n bekostigbare prys gedruk te kry het aanvanklik groot kommer gewek. Gelukkig het ons in die persoon van ouderling Ben Greyling 'n eienaar-drukker wat nie onverskillig teenoor die Kerk se behoeftes staan nie. Sonder sy en sy personeel se bereidwilligheid om die uitleg, set- en drukwerk hiervan teen minder as kosprys te doen sou die werk nie teen die vasgestelde prys beskikbaar gestel kon word nie. Telkens, wanneer daar hieroor met hom gepraat is het ons hom hoor sê: "Dit is vir my Kerk, ek kan nie daarvoor geld vra nie." Ek vertrou dat hy ten minste hierdie beskeie poging om dank te betuig vir sy besondere manier om by te dra tot die daarstelling van die bundel sal aanvaar.

Ten spyte van oudl. Greyling se tegemoetkomendheid met die prys vir die drukwerk, kon die verskuldigde bedrag beswaarlik uit die gemeentekas bekostig word. Hierin het talle gemeentelede egter na vore gekom met kontantbydraes om die drukkoste te help bestry. Indien dit nie hiervoor was nie sou die album beslis nie die lig gesien het nie. Aan elkeen wat op hierdie wyse bygedra het, hetsy met groot of klein bedraggies, my opregte dank en waardering.

Ek wil ook nie nalaat om die kerkraad te bedank vir die vertroue om die taak om die gedenkalbum saam te stel aan my op te dra nie. Ek het reeds vermeld watter genot dit my verskaf het maar wil byvoeg dat dit nie altyd maklik was om net genoeg te selekteer uit so 'n magdom van interessante gegewens dat die werk nie uiteindelik te lywig word nie. In hierdie verband kan gemeld word dat, buiten die bronne vermeld in die bronnelys, daar etlike ander werke was wat geraadpleeg is. Alhoewel niks daaruit geneem is waarby outeursreg ter sprake kom nie, het dit tog veel bygedra tot my eie algemene kennis en genot. Daarvoor sê 'n mens tog ook dankie.

***PJ Botha***
Pretoria, Maart 1997

# BRONNELYS


Clark, mnr. en mev., Villieria, Pretoria. Mondelinge mededelings 1996.

Du Toit, ds. FGM. Soli Deo Gloria, Eeufeesgedenkboek van die Gemeente Pretoria 1854 - 1954. Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente Pretoria.

Engelbrecht, prof. dr. SP. Album vir die Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, 1965.

Engelbrecht, prof. dr. SP. Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. JH de Bussy 1936.

Engelbrecht, prof. dr. SP. Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria 1855 - 1955. Kerkraad van die Gemeente Pretoria 1955.

Engelbrecht, prof. dr. SP. Nederduitsch Hervormde Gemeente Rustenburg. 1850 - 1950 Kerkraad van Rustenburg 1950.

Kerkraad Nederduitsch Hervormde Gemeente Noordelike Pretoria. Sestigjarige Feesvieringe 1934 - 1994.

Kerkraad Nederduitsch Hervormde Gemeente Villieria. Notule van die Finansiële Kommissie 1947 - 1996.

Kerkraad Nederduitsch Hervormde Gemeente Villieria. Notule van die Kerkraad 1947 - 1997.

Nederduitsch Hervormde Gemeente Villieria. Notule van Gemeentevergaderings 1947 - 1996.

Nederduitsch Hervormde Gemeente Villieria. Trek Saam - Gemeenteblad van die Gemeente Villieria. Verskeie Uitgawes.

Kuyper, mev. (ds.) M. Geskrewe notas: NHSV Tak Villieria.

Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Almanak en Bybelse Dagboek. Verskeie uitgawes.

Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Die Hervormer - Amptelike Mondstuk van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Verskeie uitgawes.

Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Gedenkalbum van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika in Woord en Beeld 1886 - 1986.

Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Konteks - Tydskrif van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, Jaargang 3, Nommer 10.

Olivier, J, Pierneef. Mondelinge mededelings 1996.

Oost, Harm. Wie is die Skuldiges. Afrikaanse Pers Boekhandel.

Preller, Gustav S. Andries Pretorius. 'n Faksimilee Publikasie van die Oorspronklike Werk soos dit in 1937 verskyn het. Scripta Africana 1988.

Preller, Gustav S. Voortrekkermense Volume I tot VI. 'n Faksimilee Publikasie van die Oorspronklike Werk soos dit sedert 1918 tot 1938 verskyn het. Scripta Africana 1988.

Preller, Gustav S. Voortrekker Wetgewing. Notule van die Natalse Volksraad 1839 - 1845. 'n Faksimilee Publikasie van die Oorspronklike Werk soos dit in 1924 verskyn het.

Pretorius, MC, Villieria. Mondelinge mededelings 1989 - 1990.

Swanepoel, Petrus, Villieria. Mondelinge mededelings 1996.

Van Staden, E, Villieria. Mondelinge mededelings 1996.

